# HERLEWING TE KWA SIZABANTU IN 'N SENDINGSITUASIE -

# 'N HISTORIES TEOLOGIESE ONDERSOEK

JEAN LLEWELLYN DU TOIT

SKRIPSIE INGELEWER TER VERKRYGING VAN DIE LISENSIAAT IN
DIE TEOLOGIE AAN DIE UNIVERSITEIT VAN STELLENBOSCH

DR. C.M. PAUW

OKTOBER 1986

"Here Jesus, mag ons heiligheid
volmaakte nederigheid wees!
Laat U volmaakte nederigheid
ons heiligheid wees! . . . . "

ANDREW MURRAY

Ek is dankbaar teenoor die Here dat Hy dit vir my moontlik gemaak het om hierdie skripsie te skryf. Ek is ook baie dankbaar teenoor Hom dat my pad met Kwa Sizabantu gekruis het. Dit was in Desember 1981 dat ek die eerste keer Kwa Sizabantu besoek het. Sedertdien het ek by tien verskillende geleenthede die sendingstasie besoek en het die getuienis wat vandaar uitgaan 'n baie groot invloed op my lewe gehad.

Baie dankie aan my ouers wat my die afgelope sewe jaar ondersteun en bygestaan het. My begeerte is dat my lewe teenoor hulle van dankbaarheid sal getuig. Dankie aan Johanna Stone (Klippies) vir die taalversorging en Salomé Botha wat die tikwerk gedoen het. Dankie aan Kwa Sizabantu en al die medewerkers vir hulle samewerking. Dit was 'n plesier, vreugde en voorreg om julle beter te leer ken. Baie dankie aan my boeties en sussies in die geloof vir die groot bydrae wat hulle gemaak het tot die vorming van my lewe. Elkeen van hulle het iets afgeskaaf en/of bygevoeg aan my lewe. Dit het my gehelp in my strewe om Christus as voorbeeld na te volg. Baie dankie vir die voorbeeld van Christus wat ek in julle lewens kon sien. Ek sal dit saamdra op die lewenspad.

'n Besondere woord van dank aan my promotor, dr. Pauw. Dit was vir my 'n seën om u beter te leer ken. U leiding en raad was van groot waarde. Dankie vir die gesindheid waarmee u dit gedoen het.

My bede is dat hierdie werk vir elkeen wat dit lees tot seën sal wees. Mag dit daartoe bydra dat u meer positief is teenoor die werk van die Here en dat 'n kritiese ingesteldheid nie u gesindheid sal bepaal nie. Wees krities, maar volwasse.

"Die wat nie teen ons is nie, is vir ons."

INHOUDSOPGAWE | BLADSY

INHOUDSOPGAWE (vervolg) BLADSY

## INLEIDING

Die naam Kwa Sizabantu het by baie Christene in Suid-Afrika op 'n gunstige oor geval en by baie ander glad nie so gunstig nie.

Die afgelope 19 jaar is die Here besig om op 'n besondere wyse te werk onder die Zoeloes.
Woorde wat sinoniem met Kwa Sizabantu gebruik word, is herlewing, wonderwerke en Geesvervuldheid.[1] Mense van oorsese lande stroom na hierdie "plek waar mense gehelp word."[2]
Tydens die erediens van Paassondag 1985 is daar versoek dat persone van verskillende tale, nasies en bevolkingsgroepe wat teenwoordig is, hulleself moet bekendstel en 'n kort boodskap van groete moet oordra. As gevolg van die tyd wat dit in beslag geneem het, kon almal nie 'n beurt kry nie. Die volgende nasionaliteite het wel die geleentheid gekry:

1. Afrikaanssprekende
2. Duitser
3. Noorweër
4. Switser
5. Fransman
6. Italianer
7. Koreaan
8. Sotho
9. Zoeloe
10. Australiër
11. Xhosa uit die Transkei
12. Shangaan
13. Nederlander
14. 'n Brit uit Engeland

---

1. M.C. Kitshoff, H.E. Basson: As die vuur kom, p.1 Prof. J.A. van Rooy van die Gereformeerde kerk wat Kwa Sizabantu vir twee weke besoek het en tien weke onder die Zoeloes gebly het, skryf soos volg oor die wonderwerke: "Ek het geen rede om aan die egtheid daarvan te twyfel nie. Ek het self 'n onderhoud gevoer met 'n blinde bejaarde wie se sig grotendeels herstel is. Ek sou dit eerder 'goddelike genesing' as wonderwerke noem."
2. B.J. van der Walt: Kwa Sizabantu - Die plek waar mense gehelp word. (Woord en Daad, Julie 1978, p.20); C.J.S. Botha en D.B. Dick: Inligtingstuk oor Kwa Sizabantu, p.4.

Daar was ook ander groepe soos Ndebeles, Kleurlinge, Indiërs en Amerikaners.[3]

Baie lidmate van die Ned. Geref. Kerk besoek Kwa Sizabantu gereeld.[4] Volgens ds. Haasbroek, sendingsekretaris van die Sinodale Sendingkommissie van die Ned. Geref. Kerk van Natal, veroorsaak hierdie besoeke verwarring onder lidmate van die kerk.[5] Hy stuur in Oktober 1979 'n brief aan kerkrade oor die hele land om hulle te versoek ".... om lidmate te waarsku teen deelname aan die propagering en moontlike ondersteuning van 'n buite-kerklike beweging waarrondom daar baie vrae bestaan".[6] Ander kerkleiers is op hulle beurt egter meer positief. B.J. van der Walt van die Gereformeerde kerk merk bv. op dat wat op Kwa Sizabantu aangetref word volgens hom geen pseudo - herlewing is nie, "maar iets baie na aan wat ons van die eerste Christene in die Bybel lees".[7] M.W. Retief gaan selfs verder as hy vra of die Here nie miskien vir die kerk 'n boodskap wil bring deur middel van die herlewing in Zoeloeland nie. "Moet berigte omtrent die herlewing in Zoeloeland nie vir ons aanspoor om opnuut tot die Here ernstig te bid dat Hy ook in ons dae weer vir ons 'n groot herlewing wil stuur nie."[8]

---

3. G.J. Oosthuizen: Kwa Sizabantu sending - 'n Ondersoek na sy ontstaan en funksionering. Ongepubliseerde lisensiaatskripsie, p.84.
4. Uit die vraelyste wat terug ontvang is van predikante in antwoord op vraag sewe van die vraelys (sien bylae 1) skryf die predikante dat lidmate uit hul gemeentes wat Kwa Sizabantu besoek het onder 'n geweldige sondebesef gekom het en hulle lewens radikaal verander het.
5. I.J. Haasbroek: Inligtingstuk aan die kerkrade in die R.S.A., S.W.A. en Rhodesië, p.1
6. I.J. Haasbroek: a.w., p.1
7. B.J. van der Walt: a.w., p.10.
8. M.W. Retief: Die Wonder van Herlewing, p.10.

Prof. J.A. van Rooy van die Gereformeerde kerk wat Kwa Sizabantu vir twee weke besoek het en vir tien weke onder die Zoeloes gebly het, sê: "Dit is 'n egte, Geesgewerkte herlewing. Iets van 'n gemeenskap onder heerskappy van Christus is daar sigbaar".[9] Ds. H.E. Basson skryf: "Die groot aantal besoekers wat sensasie kom soek, kan maklik ander besoekers onder 'n wanindruk bring. Daarom pleit ek vir langer besoeke en gesprekke met die mense van Kwa Sizabantu self. Kwa Sizabantu is besig om al nader aan die Ned. Geref. Kerk te beweeg en om hulle al hoe meer te distansieer van Pinkstergroepe".[10] Ds. E.B. Maritz van die Ned. Geref. Kerk wat Kwa Sizabantu besoek het in 1980 (drie dae), 1982 (sewe dae) en 1983 ('n maand) sê: "Ek het net besware teen mense wat hierdie werk van God kritiseer sonder dat hulle eers self 'n deeglike studie daaroor gemaak het. Hierdie werk groei steeds in krag en diepte en getalle. Deur soveel jare het die vrug nou tog al seker duidelik getoon dat die boom goed is".[11] Ds. F. Gottschalk van die Ned. Geref. Kerk wat die sendingstasie by vier verskillende geleenthede besoek het, sê: "Kán enige mens besware hê oor Kwa Sizabantu as dit so duidelik is dat hierdie dinge van God kom? Dit wat die mense van Kwa Sizabantu preek, sién (sy kursivering) ek in hulle lewens! Ek sien ook in hulle lewens die krág (sy kursivering) van die evangelie, iets wat ek nog nooit tevore in só 'n mate in mense, Christene, predikante, se lewens gesien het nie. Hulle lééf (sy kursivering) 'n standaard

---

9. Brief ontvang van Prof. J.A. van Rooy in antwoord op die vraelys (sien bylae 1.), vraag 12.
10. Brief ontvang van ds. H.E. Basson wat reeds 'n Lisensiaatskripsie oor Kwa Sizabantu geskryf het, in antwoord op vrae 13, 14 en 15 (sien bylae 1).
11. Brief ontvang vanaf ds. E.B. Maritz in antwoord op die vraelys (sien bylae 1), vrae 14 en 15.

van Christenskap wat ek nog nooit elders beleef of aanskou het nie".[12] Ds. J.P.J. van Rensburg van die Ned. Geref. Kerk wat die sendingstasie in 1983 (ses dae) besoek het, laat hom soos volg daaroor uit: "Ek het geen besware nie, ek dink daar word wonderlike werk gedoen en die Here kry al die eer. Ek voel net dat 'n mens nie al hulle idees in ons samelewing moet kom toepas nie. Byvoorbeeld om nou oorkrabbertjies in ons omgewing te veroordeel omdat die Zoeloes oorringe met afgode verbind, is vir my verregaande".[13]

Daar is ook vraelyste terug ontvang van predikante uit die Nuwe Protestantse Kerk.[14]

Kwa Sizabantu het die afgelope tyd heelwat publisiteit ontvang. Daar was radio- en televisieprogramme, tydskrifartikels, ens. Daar is baie mense wat na hulle besoek daar getuig van groot seën wat hulle daar ontvang het. Dit is soms in die vorm van genesings, wonders, verdieping in hulle geestelike lewe ...

---

12. Brief ontvang vanaf ds. F. Gottschalk in antwoord op die vraelys (sien bylae 1), vrae 14 en 15.
13. Brief ontvang vanaf ds. J.P.J. van Rensburg in antwoord op vraelys (sien bylae 1), vraag 14.
14. Ds. J.R. Holtzhauzen van die Nuwe Protestantse Kerk sê in sy brief in antwoord op die vraelys vraag 15: Hulle het my baie mensliewend behandel en al sou ek miskien kon beswaar maak teen die gemengde lewenswyse daar, dan het ek geen reg daartoe nie, aangesien die blankes die indringers daar is, want dit is 'n swart sendingstasie.

In 1981 is 'n Lisensiaatskripsie deur H.E. Basson by die Universiteit van Stellenbosch ingehandig. Prof. J.A. van Rooy van die teologiese opleidingsentrum van die Gereformeerde Kerk in Hammanskraal het na verskeie besoeke 'n omvattende verslag opgestel. Prof. M.C. Kitshoff van die Universiteit van Zoeloeland het na 'n navorsing sy bevindinge aan die Natal Sinode van die Ned. Geref. Kerk beskikbaar gestel. Hy het ook in samewerking met ds. H.E. Basson 'n boekie oor Kwa Sizabantu geskryf. Daar is ook baie ander ondersoeke en verslae.

Op grond van hierdie teenstrydige beriggewing wat groot verwarring onder lidmate en predikante in die Ned. Geref. Kerk gebring het, en op grond van baie vrae wat gevra word, is hierdie studie aangepak. Dit poog om meer duidelikheid te gee oor wat Kwa Sizabantu werklik is en ook die baie vrae te beantwoord. Dit gaan nie in die eerste plek om 'n teologiese evaluasie nie, maar eerder om 'n historiese ondersoek. Uit die aard van so 'n ondersoek kan evaluering nie uitbly nie. Waar wel beoordelend te werk gegaan word, word probeer om, waar moontlik, dit volgens Bybelse norme te doen.

Aangesien literatuur oor die onderwerp beperk is, is die nodige inligting verkry deur besoeke aldaar. Daar is met verskeie lidmate gesprekke gevoer wat op band geneem is. Daar is ook geluister na bande wat op Kwa Sizabantu te koop aangebied word. Waar daar van ondersoekers se werke gebruik gemaak is, is gepoog om, sover moontlik, eers seker te maak dat hierdie inligting ooreenstem met eie persoonlike waarnemings.

Ek het ook 'n vraelys (sien bylae 1) uitgestuur aan ± 40 Ned. Geref. predikante wat Kwa Sizabantu reeds besoek het. Die eerste drie vrae op die vraelys is:

---

1. Wat is u kerkverband?
2. Hoe lank is u al in die bediening?
3. Wanneer en hoe lank was u op Kwa Sizabantu?

Dit sal telkens aangedui word. Ek het 15 van die vraelyste terug ontvang en sal verder in die voetnota's daarna verwys. Die vraelys is as bylae geheg aan die studie.

Die studie word soos volg aangepak: Die herlewing in Hermannsburg, Duitsland, word behandel en dan hoe die sendelinge en koloniste na Natal gekom het. Daarna word 'n gedeelte aan Anton Engelbrecht gewy wat 'n groot invloed op Erlo Stegen gehad het. Dan word 'n historiese oorsig gegee oor die lewe van Erlo Stegen en veral die eerste twaalf jaar van sy bediening wat die herlewing vooraf gegaan het. Hoofstuk drie handel oor die herlewing en die gebeure daarna. Hoofstuk vier handel oor die huidige opset van Kwa-Sizabantu. In hoofstuk vyf word die vraag bespreek of Kwa Sizabantu 'n kerk of instituut is? Hoofstuk ses handel oor Kwa Sizabantu se verhoudinge met Hermannsburg, ander kerke en regerings. In hoofstuk sewe word aandag gegee aan die teologiese aspekte. Die slothoofstuk bevat 'n kort beoordeling en eie mening.

## HOOFSTUK EEN

## HISTORIESE AGTERGROND VAN KWA SIZABANTU

Die verhaal van Kwa Sizabantu begin in Duitsland, by die jaar 1808. In hierdie jaar is 'n pastorieseun in Noord-Duitsland gebore wat minder as vier dekades later die sleutelfiguur in 'n heilsame herlewing sou wees. Van hierdie herlewing in Duitsland loop die kronkelende, maar onmiskenbare spoor van die geskiedenis oor die heuwels en valleie van baie jare tot by Kwa Sizabantu in Zoeloeland.[15]

Die diepste wortels van Kwa Sizabantu lê in die Hermannsburgse Sendinggenootskap. Erlo Stegen, die leier van Kwa Sizabantu, se ouers was lidmate van een van die gemeentes wat deur hierdie genootskap gestig is, nl. Lilienthal.[16] Erlo Stegen het sy teologiese opleiding by 'n voormalige predikant van die Evangelies - Lutherse kerk van die Hermannsburgse Sinode ontvang.[17] Hierdie predikant het sy opleiding by die teologiese skool in Hermannsburg ontvang.

Dit kan dus verstaan word dat die teologiese grondslae van die Hermannsburgse Sendinggenootskap neerslag sou vind in die denkwyse van die mense by Kwa Sizabantu.

### Louis Harms

Op 5 Mei 1808 is George Ludwig Detlef Theodor Harms gebore in Walsorde, 'n klein dorpie in die Lüneburg-heide, Noord-Duitsland.[18]

---

15. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.l.
16. K. Koch: herlewing onder die Zoeloes, pp.22-23; I.J. Haasbroek: a.w., p.l.
17. I.J. Haasbroek: a.w., p.l.
18. H.C. Botha: Die Hermannsburgse Sending-Genootskap in Suid-Afrika, pp.9-10.

Louis Harms was die tweede van tien kinders van 'n Lutherse pastor, Christian Harms. Louis, soos hy daarna sou heet, het sy eerste lewenslig gesien in die tyd van oorlogsrumoer en onrus op baie gebiede. Onheilspellend het die swaar stewels van Napoleon se soldate oor die stille Duitse velde gedreun. Ook op kerklike gebied was daar rommelinge van teologiese twiste oor belydenisskrifte. Meer nog : reeds het die rasionalisme met sy koue verstandsgeloof sy ystergreep op die Christelike godsdiens verstewig om die geestelike warmte daaruit te pers.[19] Louis se vader het ook nie ontkom aan hierdie nuwe onevangeliese en onlutherse gees wat besig was om die kerk te deurwaai nie. Weliswaar het hy die Bybel as die Woord van God beskou, maar saligheid deur die geloof alleen, een van die grootste evangeliewaarhede wat deur Luther herontdek is, het Louis se vader nie verkondig nie. Altyd het hy sy gemeente die noodsaaklikheid van pligsvervulling ingeskerp. Om te doen wat goed, reg en skoon is, was vir hom genoeg. Ofskoon die lewe van sy vader 'n toonbeeld was van wat hy verkondig het, het die jong Louis nooit by sy vader iets van die nuwe lewe in Christus verneem nie. Met gestrengheid is die godsdiens beoefen. So bang was die vader vir vormgodsdiens, dat daar selfs geen huisgodsdiens gehou en geen tafelgebed gehoor is nie. Min het die vader besef dat 'n onberispelike godsdiens sonder die geloof in Christus ook vormgodsdiens is wat met verloop van tyd 'n weerstand by die seun sou opwek.[20]

Louis se verbintenis met Hermannsburg het in 1817 begin toe sy vader na die armoedige boeredorpie van Noord-Duitsland beroep is. Louis het reeds in sy kinderdae besluit om ook 'n predikant te word. Hy ontvang onderrig in 'n privaatskool wat sy vader te Hermannsburg gestig het. Daarna gaan hy na die stad Göttingen waar hy twee jaar lank opleiding ontvang, vanaf 1829 tot 1830.[21]

---

19. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.l.
20. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.l.
21. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.l.

Teen hierdie tyd, ongeveer 1928, het die rasionalisme hoogty gevier. Met sy kritiese gees, maar soekende siel, het Louis Harms die teologiese denke van die Göttingense professore as nuttelose arbeid ontmasker. Die verstands-teologie kon die lig nie bring in sy geestelike duisternis nie. Die nag het slegs donkerder en eensamer geword. Geen wonder is dit dan dat hierdie soeker na lig, waarheid en warmte, sy rug op die teologie wou draai nie. Self kon hy nie meer aldag aan die bestaan van God glo nie. Alleen maar die diepe teleurstelling van sy vader oor sy seun se voorneme om die teologie vaarwel te roep, het Louis sy studies laat hervat.[22]

Met sy terugkeer na Göttingen het die innerlike stryd in hewigheid toegeneem. Louis het verlang dat die lewende God, die God van wie hy niks in die teologie leer nie, Homself op een of ander manier aan hom sou bekendmaak.[23]

Laat een nag, gedurende sy laaste studiejaar, het Louis biddend oor sy Bybel gebuig: "Here God, as U bestaan, en die Lutherse kerk die regte leer van U en U Seun het, maak my U wil bekend en gee my U lig en helderheid". Dan lees hy Joh. 17:3: "En dit is die ewige lewe dat hulle U ken, die ewige en waaragtige God, en Jesus Christus wat u gestuur het". Dit was vir hom asof uit hierdie woorde 'n helder lig skyn. Daardie nag was sy stryd verby. Soos vir 'n Jakob het die son vir hom opgekom toe hy by Pniël, die plek van worsteling, verby was. Daardie nag het hy goddelike seën, saligheid en sekerheid gevind.[24]

---

22. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.1.
23. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.1-2.
24. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.2.

Hy was baie lief vir geskiedenis, veral dié van die Duitse nasie. Dit sou later sy sendingdenke beïnvloed. Hy was 'n briljante student. Met sy studies agter die rug en die eindeksamens met lof geslaag, word Louis Harms leraar in Lüneburg, 'n klein stadjie aan die oewer van die Elbe.

Gedurende sy negejarige verblyf daar was sy bediening en lewe 'n sprekende bewys van die groot genade van God in sy lewe. Gou het hy die middelpunt van 'n groepie toegewyde lidmate geword. Deur sy brandende ywer vir Christus en sy liefde vir mense, is baie lewens tot die koninkryk van God toegevoeg.[25]

'n Geweldige sendingywer het hom beetgepak. Een nag kon hy nie slaap nie en Hd. 4:12 het deur sy kop gemaal. Die vraag: "Mensch, was hast du getan, dass so vielen Menschen geholfen werde?"[26] Sy antwoord was "nichts". Hierna het hy betrokke geraak by die sending.

Die Hermannsburgse Sendinggenootskap

Op 6 Januarie 1834 het hy sy eerste sendingbyeenkoms gehou en is 'n sendingorganisasie - die Lauenberger Missionverein - gestig. Op 20 November 1842 is hy as predikant bevestig en sedert 1844 was hy hulpleraar vir sy vader wat toe reeds meer as 70 jaar oud was. As gevolg van die groot erns waarmee hy die bediening aangepak het, breek daar in 1848 'n groot herlewing in die gemeente uit.[27] Botha tipeer die herlewing soos volg:

---

25. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.2.
26. A. Pagel: Ludwig Harms - Gottes Rufer in der Heide, p.30.
27. J. du Plessis: A History of Christian Missions in South Africa, p.373.

> . . . nie met Methodistiese kuns, gesteun met hallelujageskreeu, deurmekaarbiddery en dies meer nie, maar deur die stille arbeid, wat die Godverordende genademiddels van die Woord en Sakramente aangevul het. Dit was 'n gesonde Lutherse herlewing gewerk deur die Gees van God, wat deur daelikse skuldbelydenis en sondevergewing tempels vir God heilig. Volle oorgawe en innige gebedslewe was die geheim van die herlewing .[28]

Deur sy kragtige, maar eenvoudige en skriftuurlike boodskappe, het die mense van Hermannsburg en omstreke begin stroom na die dienste. Dit was asof hulle geestelik honger was en nie genoeg van die Woord kon kry nie. Sondae wat eers in onverskilligheid en met plesier deurgebring is, het in der waarheid die dae van die Here geword. Die Woord van die Here is gelees en oordink, by die kerkdienste was dit altyd stampvol, selfs die katkisasie-onderrig Sondagmiddae is deur duisende bygewoon. Namate die kerk voller geword het, het die drink- en plesierplekke leër geword. Gedurig was daar maar mense by die pastorie wat meer lig oor die Bybel en die weg tot saligheid wou hê. Skuldbelydenis en bekering was daaglikse gebeure. Die Bybel en gebed het weer die ereplek in die huis gekry, terwyl in die daaglikse wandel die vrug van die Gees gesien is.[29]

Wat in Hermannsburg aan die gebeur was, was niks minder as 'n geestelike herlewing deur die Heilige Gees self bewerk nie. 'n Oorgegewe prediker, innige gebed en eenvoudige Skrifverkondiging was die middele wat God daartoe gebruik het. Talle bekerings en toegewyde lewens was die vrug van 'n heilryke herlewing. Hiermee het Hermannsburg 'n stad op 'n berg geword. Van naburige plekke het

---

28. H.C. Botha: a.w., p.21.
29. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.2.

mense gekom en die seën van die evangelie ontvang. Maar die lig wat in hierdie dorp aangesteek is, het nog wyer uitgestraal. Dit het verre-heidenlande bereik, ook Zoeloeland aan die Suidpunt van Afrika. En die middel hiertoe was 'n sendinggenootskap wat Louis Harms in Hermannsburg in die lewe geroep het.[30]

Die vrug van hierdie herlewing was die stigting van die Hermannsburgse Sendinggenootskap met 'n suiwer Lutherse grondslag. Die aanleidende oorsake van die stigting was ten diepste die geloofslewe van Louis Harms self. Dan was daar ook die geweldige sendingywer van die gemeente van Hermannsburg, die versoek van baie jong manne om as sendelinge opgelei te word en die aandrang van sendingvriende. Ook die tekort aan opgeleide sendingpersoneel en werkkragte het bygedra tot die stigting van die Hermannsburgse Sendinggenootskap.[31]

Die Hermannsburgse Sendinggenootskap is gestig nadat 12 jongmanne uit die omgewing hulself beskikbaar gestel het vir sendingwerk. Navrae is gerig tot verskeie instellings in die omgewing om hulle te laat oplei as sendelinge, maar hulle aansoeke was nêrens suksesvol nie, aangesien hulle akademiese kwalifikasies onvoldoende was. Louis Harms het as gevolg hiervan besluit om self die opleiding in Hermannsburg te behartig. 'n Ou boerehuis is vir die doel aangekoop. Louis Harms se broer Theodor, wat hom ook later as hoof van die sendinggenootskap sou opvolg, was die eerste dosent.[32] Op 13 Oktober 1849 het die eerste kwekelinge met hul opleiding begin in die boerewoning wat in 'n skool en koshuis omskep is.[33]

---

30. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.2-3.
31. H.C. Botha: a.w., pp.25-26.
32. A. Pagel: a.w., pp.58-59.
33. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.3.

Die opleiding van voornemende sendelinge was deeglik. Hulle is nie net in die teologie geskool nie, maar ook in verskillende praktiese rigtings waarin hulle van nut kan wees op die sendingveld. Die voorwaarde vir opname in die sending-instituut was streng. Voornemende sendelinge moes in 'n geestelik volwasse verhouding met die Here staan. Die manne moes ook die Evangelies-Lutherse belydenisskrifte erken.[34]

Hierdie sendinginstituut bestaan vandag nog met 'n studentetal van ± 70. Die aanvanklike studentetal was 12 waarvan agt hulle studies in 1853 voltooi het. In 1859 is 'n tweede sendinghuis gebou om die toename in studentetal te akkommodeer.[35]

Van alle kante is Louis Harms afgeraai om met 'n opleidingskool te begin. Hoe kan 'n onbekende en arm dorpie soos Hermannsburg dit tog waag om so iets aan te pak? is gevra. Sendingwerk was egter vir Harms geloofswerk. Hy het altyd gesê dat, wanneer die werk van die Here gedoen word, daar geen kwellinge oor geld hoef te wees nie, want die Here voorsien tog self.[36]

Op 31 Oktober 1848 het Louis Harms se vader gesterf en is hy as leraar vir die gemeente beroep. Op 28 Oktober 1849 het hy sy intreepreek gelewer en op dieselfde dag is die sendingskool se deure geopen. Die dorpie het die karakter van 'n dorpsendingaksie aangeneem vanweë Harms se invloed.[37]

---

34. H.C. Botha: a.w., pp.33-36.
35. G.J. Oosthuizen: a.w., p.9.
36. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.3.
37. G.J. Oosthuizen: a.w., p.7.

Van die begin af het Louis Harms die stempel van sy eie persoonlikheid op die Hermannsburgse Sendinggenootskap afgedruk. Du Plessis stel dit soos volg:

> He was ardently attached to the Lutheran Church, and could anticipate no satisfactory results where the missionary society was not bound by indissoluble ties to the Church by which it had been founded. In his estimation the Church built up among the heathen should be in every respect - in doctrine, in liturgy, in discipline, in Church organisation - the counterpart of the Church at home. Closely allied with this conception was the idea, borrowed of the Middle Ages, that the Christianisation of the world would be most efficiently and expeditiously effected by sending out colonies of missionaries, in order thoroughly to leaven the whole environment in which they settled. Among the members of this colony a sort of democratic socialism was to be introduced: all the labourers in the mission, whether clergy or laity, were to stand upon an absolutely equal footing, and perfect community of property was to obtain among them. [38]

Op 16 September 1853 word die eerste sendelinge georden.[39] Aanvanklik word beplan om hulle na die Galla-volk in Noordoos-Afrika (die huidige Ethiopië) te stuur. 'n Skip is deur die Hermannsburgse Sendinggenootskap gebou om die sendelinge na Afrika te bring. Dit sou op die lang duur meer ekonomies wees. Bydraes vir die bou van die skip is van sover as Amerika en Rusland ontvang.[40] Die skip van 200 ton is "Kandaze" genoem na die koningin van die Ethiopiërs wie se hofdienaar deur Filippus ontmoet is (Hd. 8:27). Die skip is op 27 September 1853 ingewy

---

38. J. du Plessis: a.w., pp.373-374.
39. H.C. Botha: a.w., p.43
40. T. Harms: Lebensbefchreibung des Paftor Louis Harms, pp.106-107.

en op 20 Oktober 1853 het die Kandaze met die agt sendelinge en 8 koloniste na die ooskus van Afrika geseil.[41] Harms was deur J.L. Krapf, sendeling van die Londense Sendinggenootskap, oortuig van die belang van die Galla-volk wat deur Krapf beskou is as die Duitse volk van Afrika omdat 'n groot invloed deur hulle uitgeoefen sou word in hulle gebied, indien hulle vir die evangelie gewen kon word. Krapf het in die oog gehad 'n gordel van sendingstasies wat Islam-invloed moes stuit. So sou die Hermannsburgse Sendinggenootskap deel van hierdie gordel in Afrika word.[42]

Gedurende April 1854 het die skip Zanzibar bereik. Hulle kon nie toestemming kry om na die Galla-volk te reis nie en moes noodgedwonge omdraai.[43] Sultan Said, heerser oor Oos-Afrika, wou hulle geen verlof gee om die land in te gaan nie.[44] (Eers in 1929 het die Hermannsburgse Sendinggenootskap toegang tot die Galla-volk verkry.)
Na die terugslag het hulle besluit om sendingwerk in Natal te gaan doen waartoe hulle wel toestemming gehad het. Op 2 Augustus 1854 het hulle in Durban aangekom.[45]

Bekend met die roepende nood onder die heidene in en om Natal, raai Posselt die Hermannsburgers aan om onder die Zoeloes te gaan werk. Toe hulle hul weg hiertoe oop sien, help Posselt hulle ook om 'n stuk grond vir hul eerste sendingstasie te bekom. Vir hierdie doel is die plaas Perseverance, nie ver van Greytown nie, in die Natalse Middelande, van die Duitse bankbestuurder, Karl Behrenz, aangekoop.[46]

---

41. T. Harms: a.w., pp.106-107.
42. A. Pagel: a.w., pp.62-63.
43. A. Pagel: a.w., pp.62-63.
44. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.4.
45. J. du Plessis: a.w., p.374; H.C. Botha: a.w., pp.44-49.
46. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.4.

Op 19 September 1854 het vier swaarbelaaide ossewaens met die 16 uitgestuurdes van die Hermannsburgse Sendinggenootskap op Perseverance aangekom. Hulle het 'n week lank vanaf Durban gereis. Alhoewel die naam van die plaas tiperend sou wees van die volharding van die sendelinge in daardie wêreld, het hulle hul eerste sendingstasie Neu Hermannsburg genoem. Hiermee wou hulle seker allereers die vreugde en seën wat hulle by Hermannsburg in Duitsland ervaar het in herinnering roep.[47]

Die sending moes bestaan uit sendelinge wat vergesel is deur koloniste. So moes 'n gemeente gestig word en as die gemeente gegroei het vanuit die heidendom, sou 'n nuwe gemeente in die omgewing gestig word. Om hierdie rede was die agt sendelinge vergesel deur agt koloniste. Langs hierdie weg sou die hele sendingveld gedek word soos wat die Angelsaksiese sending Duitsland bereik het.[48]

Die werk van die sendingstasie het vinnig oor Natal uitgebrei. In 1857 is hulle werk ook na Transvaal uitgebrei. President Pretorius het hulle versoek om daar te kom sendingwerk doen.[49]

In 1958 het die sending onder die Zoeloes reeds uitgebrei tot 23 sendingstasies met 82 buiteposte en 133 ander preekpunte.[50]

---

47. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.4.
48. G.J. Oosthuizen: a.w., p.12.
49. J. du Plessis: a.w., p.374.
50. G.B.A. Gerdener: Recent Developments in the South African Mission Field, p.86.

Die gemeente Hermannsburg het reeds sy ontstaan in 1854 gehad toe die 16 ongetroude uitgestuurdes wat saam gewoon en gewerk het, 'n huisgemeente gevorm het. 'n Paar jaar later is 'n aantal bruide uit Duitsland gestuur om die eensaamheid en heimwee te help verdryf. Deur verdere groepe sendelinge en koloniste, sowel as deur geboortes, het die getal Evangelies-Lutherse lidmate in Natal vermeerder en het hoe langer hoe meer gemeentes tot stand gekom.[51]

Uit die werk in Natal het in 1898 die Lilienthal-gemeente van Neu Hanover-gemeente afgestig. Die Stegen familie was lid van die Lilienthal-gemeente.[52]

Die verhouding tussen die Hermannsburgse Sendinggenootskap en die gemeentes van die Duits-sprekende Lutherane in die omgewing van hulle sendingstasies is in hierdie studie belangrik. Gerdener vat dit soos volg saam:

> An interesting sidelight on the Hermannsburg Mission's activities is the spiritual care given by this Mission to German-speaking Lutherans who in the course of time have settled in the vicinity of Mission stations. Not seldom the settlers are the progeny of the Mission itself. In some cases a missionary is in charge of both Mission station and German congregation simultaneously, but most congregations have their own minister.[53]

---

51. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.4.
52. J. du Plessis: a.w., p.374.
53. G.B.A. Gerdener: a.w., p.87.

Sedert 1921 het die Hermannsburgse Sendinggenootskap-gemeentes saam gegroepeer in 'n onafhanklike sinode, genoem die "Hermannsburg German Evangelical Lutheran Synod of South Africa".[54]

Om die optrede en werkswyse van die Hermannsburgse Sendinggenootskap te verstaan, is dit belangrik om na Louis Harms se teorieë en beginsels aangaande sending te kyk. Dit is opvallend dat baie van Harms se planne en denke teruggevind word in die werkswyse en metodes van Kwa Sizabantu. Sekere punte wat nie geslaag was by die Hermannsburgse Sendinggenootskap nie, het later by Kwa Sizabantu 'n werklikheid geword.

Drie dryfvere het sending vir Harms noodsaaklik gemaak:

1. Die liefde en gehoorsaamheid aan die Heiland dring hulle tot sending. Hulle het 'n opdrag om die wêreld vir Hom te verower en ongehoorsaamheid aan dié opdrag laai 'n skuldlas op hulle.

2. 'n Diepe meegevoel met die heidendom omdat hulle sonder God se Woord sterf.

3. Jesus se wederkoms is spoedig verwag en hulle was bewus daarvan dat hulle Hom tegemoet moes gaan.[55]

Verdere teologiese grondslae van die Hermannsburgse Sendinggenootskap vat H.C. Botha soos volg saam:

> Die sending is God se werk tot heil van die heiden. Die sender is God, Hy stuur deur die kerk.

---

54. G.B.A. Gerdener: a.w., p.87.
55. G.J. Oosthuizen: a.w., p.11.

Die gesante is behoorlik opgeleide, getoetsde en geordende dienaars van die kerk tot sendingwerk. Hulle is daartoe deur God geroep, wat in hul die geloof plant en hul bekwaam maak.

Hul word as 'n klein gemeente uitgestuur om so die heidendom die lig en krag van die Christendom te toon.

Die mikpunt van die sending is nie alleen bekering van die enkelinge nie, maar daardeur volkskerstening. Wat skoon en goed is in die volkseie lewe van die heidendom-inboorlinge en nie met sonde gemeensaam is nie, word erken.

Die sendingmiddel is die Woord en Sakramente in die Lutherse opvatting en uitleg daarvan. Nie deur die skool word die kerk onder die heidene geplant nie, maar deur die prediking. Sulke heidene, wát in die verlange om salig te word, die doop begeer, moet dit ontvang, as hulle die tien gebooie en die geloofsartikels ken en van die waarheid van die openbaring oortuig is, en as hul in christelike verband verder kan leef.

Uit die kerk groei die christelike skool, waarna spoedig met die versameling van 'n gemeente begin sal word.

Vir 'n geordende en geheiligde gemeentelewe is kerktug onontbeerlik. Ook die beskerming van 'n Christelike owerheid moet erken en gebruik

word;[56] dog op mense kan 'n mens nie vertrou nie, alleen op God van wie hulp en seën kom.[57]

Gepaardgaande met sy sendingbeginsels en teologiese grondslae het hy ook 'n besondere benadering gehad oor hoe sendingwerk gefinansier moes word. Die kern hiervan is dat gebed, en nie geld nie, die dryfveer is van sending.[58]

Aanvanklik het Harms gevoel dat die evangelie verkondig moet word aan die heidene ongeag of dit in Gereformeerde of Lutherse gewaad was. Hierdie standpunt het hy later gewysig en streng Luthers geword.[59]

Harms het gevoel die sending is nie die taak van 'n sendingorganisasie nie, maar van die kerk. In die Hermannsburgse Sending se geval was dit 'n dorpspoging wat deur die kerk gewerk is.[60]

Kwa Sizabantu se fondament lê in hierdie beginsels en grondslae van die Hermannsburgse Sendinggenootskap. En dit is duidelik dat dit kwalik 'n stewiger fondament kon hê as juis hierdie organisasie wat soveel erns maak met God en Sy Woord as uitgangspunt.

---

56. Uit my besoeke aan Kwa Sizabantu en die prediking aldaar, het ek bewus geword van 'n geweldige positiewe ingesteldheid teenoor die Suid-Afrikaanse regering, veral van die kant van die Zoeloes.
57. H.C. Botha: a.w., pp.103-104.
58. H.C. Botha: a.w., pp.103-104.
59. G.J. Oosthuizen: a.w., p.13.
60. T. Harms: a.w., pp.98-99.

Al bogenoemde grondslae is in 1947 nog geldig van die Hermannsburgse Sendinggenootskap.[61]

Louis Harms het gesê dat die heidendom van Afrika die evangelie later sal terugbring na Europa. Honderd jaar later het dit waarheid geword. Die Kwa Sizabantu span is in 1973 vir die eerste keer op uitnodiging na Duitsland saam met Erlo Stegen. Hulle het die evangelie verkondig deur sang en dienste. Hulle besoek jaarliks Europa en hou dienste in Duitsland, Switserland, Frankryk, Oostenryk, Holland en ook Indië. In Januarie 1986 is hulle ook uitgenooi na Amerika.

Anton Engelbrecht

Duitse boere wat ver van Neu Hanover gewoon het, het 'n eie gemeente gestig, genoem Lilienthal. 'n Stuk grond is in 1898 deur 'n oud-Hermannsburger geskenk en tien ander boere het begin met die bou van 'n kerk. Op 1 Februarie 1899 is die kerkie ingewy met die sendeling Carl Ohlhoff as predikant.[62]

Gedurende die jare 1945 tot 1950 was Anton Engelbrecht die leraar van Lilienthal. Sy bediening daar het 'n belangrike bydrae gelewer as wegbereiding vir die werk van Kwa Sizabantu.[63]

Anton se grootvader, Johann Detlef Engelbrecht, het in 1861 met die Kandaze na Suid-Afrika gekom en op Ekombela by Paulpietersburg as sendeling begin werk. Dikwels was 'n os sy rydier wanneer hy die blye boodskap na die Zoeloes

---

61. H.C. Botha: a.w., pp.103-104.
62. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.4.
63. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.4.

uitgedra het. Anton se vader, Johannes Albrecht, het egter nie in die sendingspoor gevolg nie, maar was 'n boer aan die Pongolarivier naby Paulpietersburg. Hier op Braunschweig is Anton op 15 Januarie 1905 gebore en hier het hy as plaasseun grootgeword.[64]

Sy ouers was getroue kerkgangers maar het nooit aan hulle seun die weg na Christus verduidelik nie. Hy was baie onseker van homself. Hy het 'n vrees gehad vir die vreeslike Regter wat enige oomblik kon verskyn om te oordeel. Soos Louis Harms 'n eeu tevore, het ook Anton die dag toe hy lidmaat van die Evangelies-Lutherse Kerk geword het, homself steeds in die koue bevind. Al het hy die verlossingsboodskap nie reg verstaan nie, het hy tog besef dat die heiden ook die Woord moes hoor. As jong boer het hy met 'n skool vir die Zoeloes op sy vader se plaas begin en vir hulle die Lutherse kategismus geleer. Hy het een keer per week die omliggende Zoeloekrale besoek. Die ywer was reeds daar, maar die kennis van God het nog by Anton Engelbrecht ontbreek.[65]

Tydens 'n paaspreek vra die prediker: "Waar is die jongmanne wat bereid is om met die Paasboodskap na die heidene te gaan?" en dit het hom diep getref. Kort daarna lees hy Eks. 4:14: "Toe word die Here kwaad vir Moses". Hy het geweet die Here roep hom en hy moet dadelik gaan. Hy vertrek met 'n skip na Duitsland om in Hermannsburg te gaan studeer.[66] Hy was 'n skitterende student. Hy het goed sy weg gevind deur die doolhof van Duits, Latyn, Grieks, Hebreeus, Engels, Wiskunde, Musiek, Natuurwetenskappe en die teologiese vakke soos Ou Testament, Dogmatiek,

---

64. J.D. Engelbrecht: Fur Erinnerung an de hundert jahr - feier der Unkunft unseres Stammvaters, pp.1-4,26.
65. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.5-6.
66. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.6.

Kerkgeskiedenis, Sendingwetenskap en Praktiese Teologie. Volgens pastoor Von Fintel, 'n klasmaat van Anton was hy 'n besondere briljante student wat hom afsydig gehou het van sy klasmaats. Hy het ook sekere heerssugtige trekke getoon. Hy het egter nie vrede in sy gemoed gehad nie.[67]

Na sy sewe jaar studie het 'n verpletterende gevoel van moedeloosheid hom oorval. Hy het baie geleer, maar was geestelik steeds honger. Sy hoof is gevul, maar sy hart was leeg. Niemand het ooit vir hom gesê dat alles in die lewe sinloos is as jy nie in harmonie met die Here lewe nie. Die vuur wat in Louis Harms se tyd in Hermannsburg gebrand het, was skynbaar nie meer daar nie.

Sommige van sy leermeesters wou hê dat hy in Duitsland moet bly. Hy kon nie sy kennis en talente op die Swartes in Afrika gaan verspil nie. Hy was egter oortuig dat hy na Afrika moes teruggaan, al was dit sonder vreugde en met 'n koue hart.[68]

Teen die einde van 1934 begin hy by Esibongweni, tussen Vryheid en Melmoth, werk. Soos sy oupa, deurkruis hy die heuwels en valleie van Zoeloeland; darem nie meer op 'n os nie, maar te perd. Twaalf jaar lank bring hy die evangelie, bedien hy die sakramente, hoor boetedoening, gee vryspraak, bevestig lidmate, luister na probleme en pas die tug toe. Hy was taamlik tevrede, hy het die gemeente stewig in sy hand gehad.

---

67. H.E. Basson: Herlewing te Kwa Sizabantu in 'n Sendingsituasie, p.12; Volgens Erlo Stegen was Anton Engelbrecht se uitslae van die beste wat nog in Hermannsburg behaal is.

68. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.6.

Tydens sy bediening in Zoeloeland het harde werk en groot spanninge Engelbrecht se gesondheid so afgetakel dat hy verplaas moes word. In 1945 word hy predikant van die Duits-Evangelies-Lutherse gemeente van Lilienthal in Natal. Hy het onverskonend teen die sondes in die gemeente begin preek. Sonder pyn en wroeging was dit nie, want altyddeur het hy geweet dat sy eie lewe nie reg is voor God nie. Maar hoe skrynender hierdie wete, hoe skerper die prediking teen sonde. Dit word vir hom smartlik duidelik dat die Bybel van 'n lewe praat waarvan hy en sy gemeente niks weet nie.[69]

Na drie jaar op Lilienthal het die las van die gemeente, gevoeg by die gewig van die persoonlike spanninge, vir Engelbrecht net te veel geword. Hy wou sy amp neerlê. Die Here het ingegryp deur 'n boek wat 'n gelowige aan hom geleen het. Dit was 'n lewensbeskrywing van pastor Modersohn met die titel: Er führet mich auf rechter Strasse. Dit word vir hom duidelik : Wat hom ontbreek, was niks minders as 'n persoonlike vernuwing deur Christus self nie. As hy nie die Bybelse lewe kry nie, wil hy nie langer predikant bly nie.[70]

Die sosiale situasie van hierdie tyd moet in aanmerking geneem word by die beoordeling van die hieropvolgende gebeure. Die Stegen-familie was deel van hierdie afgeslote groep Duitsers in 'n land wat onlangs twee oorloë teen die Duitse volk gevoer het. Die Tweede Wêreldoorlog was so pas verby. Om hulle identiteit te handhaaf het hulle dus 'n baie na- binne- gekeerde groep gevorm met 'n sosiale lewe wat gedraai het rondom die kerk wat juis die rede was vir hulle teenwoordigheid in die land. Die mense

---

69. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.7.
70. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.8.

was dus baie kerkvas ter wille van die eenheid van die groep en nie noodwendig as gevolg van hulle verbondenheid aan Christus nie. Hulle was ook baie skepties en wantrouig teenoor enige invloed wat die gemeenskap kon binnedring en versteur. Die kerklewe was baie formalisties en daar is vasgehou aan dinge wat lank reeds uitgedien was. As hulle in die land van herkoms gebly het, sou sommige van hulle moontlik heeltemal onkerklik geword het. Die verskynsel van 'n nominele Christendom kan in 'n immigrante-gemeenskap selfs groter wees as in die volkskerk in die land van herkoms.[71]

Met sy gesondheid afgetakel deur druk van binne en buite, besoek Engelbrecht die dokter. Die geneesheer, 'n Jood, se opmerking dat dit tog opvallend is hoe vol spanning baie van die Christene is en hoe bang vir die dood, was net 'n verdere bevestiging vir Engelbrecht dat ook sy eie Christenskap waardeloos is. Hy besef dat sy probleem meer geestelik as fisies is. Hy hoor van 'n familielid van hom wat opskudding veroorsaak het toe hy beweer het dat hy 'n "bekering" gehad het. Engelbrecht besluit om by hom, Herman Hambroek, hulp te gaan soek.[72]

In Pretoria spoor Engelbrecht die evangelis op, maar koester uit die staanspoor geen hoë verwagtings nie. Wat kan iemand met so min kennis hom tog leer? Rustig begin Hambroek egter uit die Woord lees, vertel van die wedergeboorte en van die mens wat in kinderlike geloof na Christus moet kom. Dan bid hy vir Engelbrecht so eg soos 'n kind wat met sy vader praat.[73]

---

71. J.A. van Rooy: Die ingang van die herlewing te Kwa Sizabantu in die lewe van die Zoeloe volk, pp.26-27.
72. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.8.
73. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.8.

Op die derde dag van sy besoek het die lig skielik helder deurgebreek toe Christus met hom uit Jh.6:37 praat: "Ek sal hom wat na my toe kom, nooit verwerp nie". In kinderlike eenvoud het hy dit verstaan en aangeneem. Op daardie middag in 1948, na 15 jaar in die bediening, kon hy ook met vreugde en oortuiging getuig: "Ek is 'n kind van God".[74]

Daar was nuwe krag in sy prediking. Baie lidmate, ook van die getrouste kerkgangers, het hul verlorenheid erken en hul verlossing by Christus gevind. Daar het 'n geestelike ontwaking in die gemeente gekom. Die kerkgebou raak op Sondae oorlopens toe vol, daar is nuwe bekerings, daar is belangstelling in Bybelstudiebyeenkomste, daar is nuwe lewe.[75]

Die nuwe lewe in die gemeente Lilienthal kon nie anders as om die teenstand wakker te roep nie. Dit was vir baie iets ongehoords dat 'n predikant tot bekering kom (Engelbrecht het dit van die kansel af gesê). Die mense kon dit nie verstaan nie; hy was tog nie 'n rou heiden nie. 'n Stryd het in die gemeente begin woed. Die bekeerlinge het vermeerder, by baie was daar 'n baie diep verlange om volgens die wil van God te leef. Die teenstanders was daar ook. Hulle het die vernuwing 'n nuwe sekte, 'n nuwe vroomheid of geesdrywery genoem. Daar is ondersoeke gestuur van die kant van die kerkbestuur, maar hulle kon geen rede vir enige tugstappe vind nie. Intussen het die Gees van die Here voortgegaan met sy werk in die gemeente.[76]

---

74. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.8.
75. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.8.
76. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.9.

Nog 'n stryd het ontbrand - hierdie keer 'n gewetenstryd. Na 'n vraag van 'n doopouer of die water by die doop regtig die wedergeboorte bewerk soos geleer word, het die innerlike stryd by Engelbrecht begin. Kan hy nog langer die ordeningsbelofte hou dat hy alleen maar die leer van die kerk waartoe hy behoort, sal verkondig?[77] Engelbrecht was bang dat hy die gemeente sal moet verlaat. Hy het bekendheid verwerf as 'n evangeliese prediker. Hy is dikwels genooi om dienste te hou. Sy broer het hom na Noord-Rhodesië, die huidige Zambië, genooi. Daar het hy dienste en Bybelstudie gehou, sommige ook in Afrikaans. Baie mense het Christus as verlosser aangeneem. Ook siekes is genees. Deur die oortuigingskrag van die Heilige Gees het mense die goed wat hulle by die kopermyne gesteel het, begin terugbring tot die stomme verbasing van die mynbestuurder. Hy het gebrek aan pakplek gehad vir al die goed.78

Met sy terugkeer van die geseënde besoek moes hy rekenskap gee voor die breë kerkbestuur. Hulle was nie tevrede met die Bybelstudiebyeenkomste wat hy buite die gemeente gehou het nie, ook nie met die feit dat hy in Afrikaans gepreek het nie. Hy is beskuldig van perfeksionisme, dat sy prediking charismatiese trekke toon, dat hy te veel klem op bekering lê.[79] Mense van ander denominasies het sy dienste bygewoon, wat nie toelaatbaar was nie.[80]

---

77. Die Kerk leer dat die doop vergewing van sondes bewerk, dat dit verlos van die dood en die duiwel en dat dit saligheid gee aan almal wat glo.
78. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.9.
79. Dit is iets waarvan Kwa Sizabantu baie beskuldig word. Dit blyk onwaar te wees.
80. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.9.

Die Lutherse kerk was in dié tyd baie kerkisties.[81]

As gevolg van al die kritiek en teenstand wat hy ontvang het, het hy in 1951, na 25 jaar in die bediening, homself losgemaak van die Lutherse kerk.[82] Dit was vir hom baie moeilik. Hy en sy gesin het in Pretoria 'n nuwe tuiste gaan soek.[83]

In Pretoria het hy en sy broer en Hambroek, die evangelis, met evangelisasiewerk begin. Hulle het sterk teenstand gekry. Weens die behoefte van bekeerdes, sommige nog van Lilienthal-gemeente, om vir die Here te werk, het Engelbrecht met 'n Bybelskool in Pretoria begin.[84] Die naam van die skool was "Bibel Haus heilig dem Herrn"[85] Die skool moes nie net kopkennis aanbied nie, nee, dit moes 'n plek wees waar die Bybel as Woord van God geleer en daarvolgens geleef word. Daar was soms groot berge voor hulle, waarvan finansies slegs een was, maar die Here het voorsien. Engelbrecht en Hambroek het saam met persone vanuit ander denominasies lesings aangebied in Ou en Nuwe Testament, Sielkunde, Sektewese, Homiletiek, Bybelkunde, Grieks, Hebreeus en Kerkgeskiedenis.[86]

---

81. Hierdie toestand het intussen radikaal verander. Erlo Stegen word gereeld uitgenooi as spreker by die Evangelies-Lutherse gemeentes, terwyl Lutherse predikante dikwels Kwa Sizabantu besoek. Erlo Stegen is al deur die Lutherse sinode gevra om terug te kom na die Lutherse kerk.
82. I.J. Haasbroek: a.w., p.2.
83. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.9.
84. I.J. Haasbroek: a.w., p.2.
85. C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.1; T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: Kwa Sizabantu - 'n Beoordeling vanuit 'n apologetiese en missiologiese oogpunt, p.1.
86. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.10.

Die lidmate in Lilienthal het 'n behoefte aan seën gehad na Engelbrecht se vertrek en hom gevra om terug te kom. Engelbrecht en Hambroek se paaie het op die stadium geskei weens persoonlike verskille. Hy verskuif toe Bibelhaus na Claridge, 'n bos- en boomryke gebied net buite Pietermaritzburg. Dit het nou meer die gestalte van 'n gemeente aangeneem. Die lidmate wat nie meer tuisgevoel het in Lilienthal nie, het nou eredienste in Claridge bygewoon. In 1966 is 'n kerkgebou daar opgerig. Geen lidmaatregister is gehou nie en geen geldelike bydrae is gevra nie. Engelbrecht wou hê dat dit 'n Nuwe Testamentiese gemeente moes wees. Die openbaring van die lewende liggaam van Christus, egtheid, eenheid en eenvoudigheid is deur lidmate ervaar. Na die diens op Sondae het almal saam daar geëet. Soos Bibelhaus uitgebrei het, het die Duitse taal sy alleenheerskappy verloor. Die dienste is deur mense van ander tale bygewoon en dan in dié tale getolk.[87]

Baie tyd is bestee aan gemeentebou, sending- en evangelisasie. Sendingwerk is op plase gedoen en binne vyf jaar het 14 buitestasies ontstaan.[88]

Gedurende die tyd by Claridge het Engelbrecht 'n ervaring gehad wat hy meen niks anders kon wees as vervulling met die Heilige Gees nie. Hy vertel dat, op 'n dag toe die gevoel van moedeloosheid hom wou oorrompel, hy tot God in die gebed gegaan het. Skielik was dit vir hom asof 'n stroom van vuur dwarsdeur hom gaan. So oorweldig was hy deur die ervaring dat hy moes uitroep: "Here, ek kan nie meer nie!" Hierna het 'n ongekende vreugde sy hart gevul en dit was asof hy nuwe toerusting tot diens ontvang het.[89]

---

87. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.10-11.
88. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.11.
89. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.12.

In 1964 het David du Plessis, leier van 'n Pinksterbeweging, Bibelhaus besoek en sterk klem gelê op tongespraak as 'n bewys van die vervulling met die Heilige Gees. Engelbrecht het op die stadium geneig na die kant van die Pinkstergroepe. Daar het tweespalt gekom in die gemeente. Engelbrecht het diep spanninge ervaar en na 'n innerlike worsteling bedank. Hy is terug na Switzerland waar hy weer in 'n gemeente gestaan het.[90] Anton Engelbrecht woon vandag in Eshowe by een van sy kinders en is nie betrokke by Kwa Sizabantu nie.[91]

Tussen Louis Harms en Anton Engelbrecht lê daar 'n tydsverskil van 'n hele eeu, maar terselfdertyd merkwaardige ooreenkomste. Beide was skrander studente, beide kon getuig van 'n nuwe lewe waarvan hulle op 'n sekere dag heerlik bewus geword het, deur die kragvolle prediking van altwee ontstaan 'n geestelike ontwaking in hul onderskeie gemeentes, beide stig opleidingskole vir sendelinge, beide moes bittere teenstand verduur, en altwee wou leef uit die geloof wat ook die finansiële berge sou versit. Alhoewel Anton Engelbrecht nie veel lof gehad het vir die Hermannsburgse Sendinginstituut van Louis Harms nie, het hy tog, miskien onbewus, tot op sekere hoogte dieselfde gees geadem as die oortuigde prediker en sendingvriend van die Lüneburg-heide.[92]

Anton Engelbrecht was nie alleen 'n geesverwant van Louis Harms nie, hy was ook die brug tussen die Hermannsburgse arbeid in Suid-Afrika en die werk van Kwa Sizabantu. In hierdie opsig kan hy as die wegbereider vir die aktiwiteite

---

90. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.12.
91. G.J. Oosthuizen: a.w., p.19.
92. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.12

van Kwa Sizabantu bestempel word. Iets hiervan het reeds sigbaar geword toe daar na sy vertrek 'n leier vir die Bibelhaus-beweging benodig is. Erlo Stegen, oud gemeentelid van Lilienthal waar Engelbrecht gearbei het, oud-leerling van Engelbrecht se skool in Pretoria, en Bibelhaus se sendeling in Zoeloeland, sou die leierskap opneem.[93]

---

93. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.12-13.

## HOOFSTUK TWEE

## HISTORIESE OORSIG OOR DIE LEWE VAN ERLO STEGEN

Erlo Stegen is nie net die hoof van Kwa Sizabantu[94] nie, maar ook die spil waarom die hele organisasie draai, "die werktuig van God in die herlewing onder die Zoeloes".[95] Die direkte aanleiding vir die ontstaan van Kwa Sizabantu is egter die afskeiding van Anton Engelbrecht van die Evangelies-Lutherse kerk.[96]

Erlo Stegen is op 2 Maart 1935 gebore. Sy voorouers aan moederskant, die familie Witthöft, het in 1871 met die sendingskip, die Kandaze, in Durban aangekom. Gedurende 1883 het Heinrich Christoph Stegen en sy vrou Catharina (gebore Rieckman) vanaf Sottof in Noord-Duitsland na Suid-Afrika gekom om as boer die Hermannsburgse Sendinggenootskap by te staan. Hy was afkomstig van die Lüneburg-heide waar Louis Harms tot sy dood in 1865 gearbei het. Na alle waarskynlikheid was Heinrich Stegen persoonlik bekend met Louis Harms. Van die herlewing op Hermannsburg en omgewing was hy in elk geval terdeë bewus. Een van sy kinders, Carl Stegen, is in 1925 met Imgard Witthöft getroud. Vyf seuns en een dogter is uit hierdie huwelik gebore. Erlo was die tweede jongste seun.[97]

---

94. C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.1; vgl. K. Koch: a.w., p.22.
95. I.J. Haasbroek: a.w., p.2; vgl. K. Koch: a.w., p.22.
96. Persoonlike gesprek met Erlo Stegen op kasset-band HB2 en persoonlike gesprek met Friedel Stegen HB7. Voortaan word na persoonlike gesprekke op band verwys as: Erlo Stegen: HB2 ens.
97. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.14.

Erlo Stegen het grootgeword op die Stegens se familieplaas, Paardefontein, naby New Hanover in Natal.[98] Van kleins af was hy dikwels siekerig.[99] Meer as een keer het hy harsingskudding opgedoen,'n ander keer was hy vir etlike dae verlam, dan weer het hy by die dood omgedraai.[100]

Vir hulle laerskoolopleiding was die Stegen-kinders in die Lilienthal-skool. Die skool was baie naby aan hulle plaas.[101]

Erlo Stegen het saam met sy broers en suster na die Hermannsburgse Sendinggenootskap se skool gegaan vir hul hoërskoolopleiding. Die skool het in 1856 met drie leerlinge in 'n sendinghuis begin. Later was dit die eerste skool in Natal met koshuisgeriewe. Genl. Louis Botha, die eerste premier van die Unie van Suid-Afrika, was ook 'n oud-leerling van die skool.[102]

Erlo het in die begin van sy skooldae by Hermannsburg 'n fisiese ineenstorting beleef. Sy ouers moes hom uit

---

98. Die plaas behoort vandag aan Erlo Stegen se jonger broer, Manfred Stegen.
99. Imgard Stegen HB12.
100. Imgard Stegen HB12; Sy vertel dat Erlo op 3 jaar geval en harsingskudding opgedoen het. Daarna het hy baie gekla van hoofpyn. 'n Ander keer het twee van sy broers, Friedel en Heino, hom geswaai aan sy hande en bene toe die mieliepit wat in sy mond was, in sy lugpyp gaan. Hulle het met hom gejaag na New Hanover, maar het gedink dat hy reeds gesterf het. Daarvandaan het 'n dokter saam gegaan na Pietermaritzburg. Op pad het hy skielik gehoes en die pit uitgespoeg. Hy was vir dae daarna baie siek.
101. Imgard Stegen: HB12.
102. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.14.

die skool neem en op aanbeveling van die dokter moes hy vir 'n jaar op die plaas gaan rus.[103] Hy was 'n doodgewone seun, maar nooit opstandig teenoor sy ouers nie. Hy was as jongmens baie onseker van homself.[104]

Kerklik het Carl en Imgard Stegen by die Duits-Evangelies-Lutherse gemeente van Lilienthal ingeskakel.[105] Carl, Erlo se vader, was vir baie jare lank ouderling en het die belange van die gemeente op sy hart gedra. Hulle was baie kerkvas en het gesorg dat die kinders elke Sondag kerk toe gaan. Dit was grootliks 'n vormgodsdiens wat hulle beoefen het.[106] Op die plaas was daar bv. 'n groot danssaal waar gereeld partytjies gehou is en tot in die vroeë oggendure gedans is.[107] Die gereelde kerktoeganery het Erlo nie aangestaan nie en hy was van voorneme om dit te staak sodra hy onder sy ouers se vleuels uit is. "Maar", soos hy dit stel: "gelukkig het die Here ingegryp voordat ek volwasse was".[108] Erlo het baie by sy ouers gehoor van die herlewing in Hermannsburg en van Louis Harms. Sowel ouers as kinders het egter nie werklik verstaan wat in Louis Harms se tyd gebeur het nie. Hulle

---

103. Imgard Stegen: HB12.
104. K. Koch: a.w., p.23; T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.1.
105. I.J. Haasbroek: a.w., p.2.
106. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.15.
107. Erlo Stegen op kassetband ES20E wat op Kwa Sizabantu te koop aangebied word. Voortaan word na hierdie kassetbande verwys deur slegs die nommer op die band aan te dui, bv. Erlo Stegen: ES20E.
108. Erlo Stegen HB2.

het ook so 'n kragtige werk van die Here in hul eie gemeente begeer.[109]

Hulle verlange is vervul in hul nuwe predikant, Anton Engelbrecht. Hulle het gehoor van die predikant wat 'n "bietjie snaaks"[110] is. Nadat hy drie jaar in die gemeente was, het hy self sekerheid verkry dat hy aan Christus behoort. Hy het begin preek wat hyself ondervind en die Heilige Gees was self werksaam in en deur die Woord. Baie gemeentelede het tot sekerheid van hulle verlossing in Christus gekom, so ook die Stegens. Carl Stegen wou eers saam met ander gemeentelede teen die "nuwighede" gaan, maar hy het gou besef dat dié gemeentelede nie waarlik die saak van die Here wil dien nie.[111]

Bekering

Erlo Stegen, wat weinig van die kerkdienste gehou het, was ook baie aangespreek deur die prediking van Anton Engelbrecht. Gepaard met 'n diepe sondebesef,[112] berou en belydenis, bekeer ook hy hom tot die Here, sy Verlosser. Dit was in die jaar wat hy deur die dokter aanbeveel is om nie voort te gaan met hoërskool (st. 7) nie, maar eerder op die plaas te rus. Sy moeder het aan hom 'n boek gegee

---

109. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.15.
110. Dit is vandag nog so dat, sodra iemand die Here ten volle gehoorsaam en God toelaat om sy totale lewe te beheer, die samelewing hom as "bietjie snaaks" tipeer.
111. K. Kock: a.w., pp.22-23; Erlo Stegen: ES20E; I.J. Haasbroek: a.w., p.2.
112. K. Koch: a.w., p.23; Imgard Stegen: HB12; sy het aan my vertel dat Erlo onder so 'n geweldige sondebesef gekom het dat hy hulle in die nag kom wakker maak het, sodat hulle saam met hom kon bid oor sy sonde. Hy het dan dinge bely wat hy teen sy ouers gesondig het.

om te lees ("Vom Gottesleugner zum Evangelisten" deur W. Heukelbach) wat 'n baie groot indruk op hom gemaak het. Hy het agter 'n bos in die tuin gegaan en gebid: "Here, ek het u nodig. Kom in my lewe. Red my van my sondes".[113] Hy vertel dat hy ook vir die Here gesê het: "Al gebeur wat ookal, ek wil U volg. Niks moet tussen my en U kom nie". En die Here het hom nooit teleurgestel nie. Hy was 14 jaar oud. Sy moeder vertel dat sy altyd vir die Here gesê het sy het net ses kinders en wil graag een voltyds vir die Here gee. Sy het gedink dit sal Heino, die tweede oudste wees, of miskien Friedel. Een Dinsdag-aand na 'n Bybelstudie het Erlo na haar gekom en gesê dat hy voel die Here roep hom voltyds in Sy diens. Sy was verbaas en het hom probeer afsit deur te vertel dat hy sewe jaar moet gaan leer en na Duitsland sal moet gaan. Sy het vir die Here gesê dis nie die regte een nie, hy is te sieklik. Toe Erlo dit aan sy pa vertel was sy pa baie bly daaroor.[114] Hierna het hy 'n groot liefde vir die Bybel ontwikkel en hy memoriseer selfs hoofstukke. Hy kom onder die indruk van die ongelooflike groot beloftes van die Here. Een van die beloftes waarop hy hom dikwels daarna sou beroep, was Jh.14:12: "Wie in my glo, sal ook die dinge doen wat Ek doen".[115]

Die Stegens het die lig wat hulle ontvang het ook aan die werksmense op die plaas uitgedra. Erlo was ywerig daarmee besig. Hy het meer en meer besef dat die Here hom voltyds in Sy diens geroep het. Sy eie begeertes het hierteen in opstand gekom. Hy wou, soos sy vader en grootvader, 'n boer wees. Die stoflike dinge het 'n belangrike plek in sy lewe gehad.[116]

---

113. Erlo Stegen: ES20E.
114. Imgard Stegen: HB12.
115. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.15.
116. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.23.

Tydens 'n Christelike konferensie te Kaap Muiden, naby Nelspruit, besluit hy dat, as die Here van hom verlang om vir die saak van die evangelie te werk hy dit net so goed as boer kan doen. Hy sou die sending finansieël en andersins steun. Sy huis sou altyd beskikbaar wees vir die evangelie. Hy het homself van die konferensie onttrek en aan die Here gevra om Sy goedkeuring te gee op dit wat hy so pas besluit het. Hy het gehoor van mense wat die Bybel neem, dit oopslaan en die teks waarop hul oog val, beskou as wat die Here hulle wil meedeel. Hy het die Bybel oopgemaak en sy oog het op Mt.4:19 geval: "En Hy sê vir hulle: kom agter my aan, en Ek sal julle vissers van mense maak". By die lees van hierdie woorde het hy in opstand gekom. "Dit was genade van God dat ek nie die Bybel weggesmyt het nie."[117]

Hy het besluit dat hy sy planne sal deurvoer, al is dit dan sonder God. Hy het so gou moontlik teruggekeer huis toe om verder te boer.[118]

Teen die stroom

Vir 18 maande beur hy teen die stroom, teen die wil van die Here. Hy beskryf dit as "hel op aarde". Hy het 'n geweldige stryd gehad. Die geringste geluidjie het hom geweldig laat skrik, want hy het gedink dit is die wederkoms en hy het geweet dat hy in ongehoorsaamheid aan God leef. Sy moeder het hom by geleentheid gevra wat gebeur het dat hy nie meer predikant wou word nie. Hy het in 'n woedebui uitgebars en haar beskuldig dat sy hom nie meer lief het nie.[119]

---

117. K. Koch: a.w., p.23.
118. K. Koch: a.w., p.23.
119. G.J. Oosthuizen: a.w., p.21; K. Koch: a.w., pp.23-24.

Deur verskeie ander aktiwiteite, onder andere tennis waarin hy uitgeblink het (hy het S.A.-kampioenskappe vir die onder 16-ouderdomsgroep gehaal) het hy probeer wegvlug van God. Hy kon egter nie daarin slaag nie. In hierdie tyd het hy 'n kosbare les geleer: "But after eighteen months I realized that the price of disobedience is a thousand times more than that of obedience".[120] Gedurende 1951 het hy in Matt. 3:12 gelees: "Dit is My geliefde Seun in wie ek 'n welbehae het". Hy het geweet dat daar van Jesus gepraat word, maar tog het hy ervaar dat God hom steeds liefhet. Dit het hom oorweldig dat God hom liefgehad het ten spyte van sy ongehoorsaamheid en opstand. Hierdie keer, nadat die Here hom weer geroep het tot Sy diens deur Joh.21:15-17, was hy dadelik gewillig. Hy het egter 'n "voorwaarde" aan God gestel. Hy wil nie kerkgangers op 'n Sondag vir 'n uur of twee vermaak nie, dan speel hy kerk. Hy wil die Evangelie verkondig soos die Here dit gedoen het.[121]

Intussen het Anton Engelbrecht Lilienthal-gemeente verlaat en met 'n Bybelskool in Pretoria begin. Engelbrecht het baie vir die Stegens op geestelike gebied beteken en Erlo gaan dan ook na hierdie Bybelskool vir sy opleiding.[122]

Nadat hy tot die finale oortuiging van sy roeping gekom het, ondergaan hy in 1952-1954 sy opleiding as evangelis by Bibel Haus in Pretoria.[123] Daar loop hy die volgende vakke: Ou Testament, Nuwe Testament, Dogmatiek, Kerkgeskiedenis, Grieks, Hebreeus, Bybelkunde, Homiletiek, Sektewese

---

120. Erlo Stegen: ES20E.
121. Erlo Stegen: ES20E, ES31E.
122. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.16.
123. K. Koch: a.w., p.24.; I.J. Haasbroek: a.w., p.2.

en Sielkunde.[124]

Erlo was 15 jaar toe hy na die Bybelskool gegaan het. Hy het slegs st. 6 op skool geslaag. Sy moeder sê: "Dit is 'n wonder dat hy geslaag het".[125]

Deeglik opgelei vir die taak en met vaste voorneme om die evangelie van Jesus Christus te verkondig, het Erlo Stegen in die wye wêreld uitgestap. Al was dit vroeër sy begeerte om liewers onder sy eie mense te werk, was hy daarvan oortuig dat die Here hom na die Amazulu, "die mense van die hemel", stuur. Om waarlik die volk van die hemel te word, moet hulle eers die boodskap van die hemelse Here hoor![126]

## Deel van die Claridge-kring

Nadat Anton Engelbrecht die kerk verlaat het, het Erlo se vader, Carl Stegen, soos ander ook, homself hoe langer hoe meer ontuis in die Duits-Evangelies-Lutherse Kerk begin voel. Waarskynlik in reaksie teen bekeringsboodskappe wat Engelbrecht in Lilienthal laat hoor het, het ander predikers weer swaar klem op die waarde van die sakramente laat val. Toe 'n prediker dit as sy oortuiging stel dat

---

124. H.E. Basson: a.w., p.20. Dit blyk uit gesprekke met Erlo Stegen en uit sy preke dat hy 'n goeie kennis van en insig in die teologie het. As verder in aanmerking geneem word dat hy deur Engelbrecht self opgelei is, wat, soos eerder aangetoon is, 'n briljante student in die teologie was, is dit ietwat oordrewe om hom as 'n "leke-sendeling" te bestempel soos I.J. Haasbroek in sy werk p.2. doen.
125. Imgard Stegen: HB12.
126. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.16; Erlo Stegen: ES20E; I.J. Haasbroek: a.w., p.2.

die doop voldoende is vir die mens se saligheid, omdat die doopgenade so ryk en groot is, het Carl Stegen in opstand gekom. Hy het besef dat die mens deur genade alleen gered word. Met 'n kerk wat die doop as fondament het, want so het hy dit verstaan, en nie op Christus bou nie, kon hy homself nie langer vereenselwig nie. Hy het dan uit die gemeente bedank. Erlo was op hierdie stadium 17 jaar oud en het dus nie self uit die kerk gegaan nie, maar wás as deel van die familie by die breuk betrokke.[127]

Toe Bibel Haus in 1955 van Pretoria na Claridge verskuif, sluit die Stegens ook by die groep aan. Na ses jaar was Anton Engelbrecht en 'n hele aantal van sy vorige lidmate in Lilienthal, weer verenig, maar nou in 'n gemeente buite die Evangelies-Lutherse verband.[128]

Eerste twaalf jaar van bediening

In 1955 begin Erlo Stegen onder die Zoeloes werk met onuitputlike ywer en volgehoue inspanning. Hy het sy tent opgeslaan en die Woord verkondig; soms drie tot vier keer per dag. Daar was 'n regeringsbepaling dat geen nuwe sendingpos binne drie myl van 'n bestaande pos opgerig mag word nie. Hoewel 'n groot persentasie van die Zoeloes nog heidene was, was die gebied langs die Umvotirivier, waar hy gewerk het, geografies redelik intensief beset. Daar was nouliks enige strategiese punt wat nie deur een of ander kerk beset was nie. Die kerke het elkeen met jaloersheid oor eie belange gewaak. Enige poging van 'n nuwe sendeling om "in hulle gebied in te dring", is onmiddellik by die owerhede gerapporteer. Die gevolg was dat Erlo prakties geen toegang tot die Zoeloegebiede gehad het nie. Al wat hy kon doen, was om 'n groot tent op te slaan;

127. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.16.
128. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.16-17.

eers by King's Cliff, suid van die Umvotivallei, en later by Mapumulo, ten noorde van die rivier; in beide gevalle op winkelpersele van sy broer Friedel. So sou hy soms tot 14 maande op een plek vertoef.[129] Sonder om doekies om te draai, word dit duidelik aan sy hoorders gestel: "Julle moet verander word, anders is julle bestemming die hel!" Deur sy gloedvolle prediking trek Erlo groot skares, maar hulle is meer nuuskieriges as heilbegeriges. Die getal bekeerlinge bly klein en die weerstand groot. Diegene wat nie onversetlik teen die Christelike godsdiens gekant is nie, sou nog toegee dat die blanke se godsdiens goed is, maar dat die swartman tog nie sy tradisionele godsdiens kan laat vaar nie. Die aantal mense wat hulle tot die lewende Here bekeer en tot sy eer lewe, bly skraal. Die skares wat die dienste bygewoon het, het al minder geword. Hoe meer hy gepreek het, hoe minder is die mense daardeur geraak.[130]

Hy sou dan terugkom by die huis na een van sy veldtogte, en sou baie uitgeput wees. Sy neus sou aan die bloei gaan en vir ure en ure bloei. Sy moeder het hom baie melk met heuning gegee waarvoor hy baie lief was. Sy het hom ook die raad gegee om baie eiers te eet.[131]

---

129. J.A. van Rooy: Herlewing - hoe dit gebeur (Woord en Daad, Julie 1978) p.16.
130. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.17.
131. Imgard Stegen: HB12.

Al was daar soms seën op sy bediening, het hy gevoel dat daar iets kortkom. Hoe dikwels het hy nie gehoor van die hartverwarmende herlewing in Hermannsburg meer as 100 jaar tevore nie. Het hy dan nie self 'n afskynsel daarvan in Liliëntal gesien nie? Is 'n geestelike herlewing nie miskien 'n sleutel tot 'n lewende Christendom en tot die groot getal bekerings waarvan die boek Handelinge vertel nie? Met hierdie gedagtes het Erlo oor herlewing begin lees: Oswald Smith se "The Revival we need" en "The man God uses", en Duncan Campbell se "The price of revival" en "The Lewis awakening". Hy het ook die werke van Leonard Ravenhill en Charles Finney oor herlewing bestudeer.
Ook in Andrew Murray se geskrifte het hy die lig gesoek na 'n dieper geestelike lewe. Hy het tot God geroep en gebid, maar daar kon net nie 'n deurbraak in Zoeloeland kom nie.[132] Die Bybel was vir hom baie kosbaar. Veral drie beloftes in Johannes het hom aangegryp en hy het in die verwagting geleef dat dit waar is en dat hy daarop kan vertrou:

Joh.14:12 "Dit verseker ek julle: Wie in My glo sal ook die dinge doen wat Ek doen; en hy sal nog groter dinge as dit doen, omdat Ek na die Vader toe gaan";

Joh.15:7 "As julle in My bly en my woorde in julle, vra dan net wat julle wil hê, en julle sal dit kry";

Joh.16:24b "Bid, en julle sal ontvang, sodat julle blydskap volkome kan wees."[133]

---

132. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.17.
133. G.J. Oosthuizen: a.w., p.23.

Erlo het gesê: "Ek sal preek totdat die vuur uit die hemel neerdaal". Die vuur het nie neergedaal nie en sy werk het agteruit gegaan. Daar was vir hom die teenstelling as hy sy werk met die van Johannes die Doper vergelyk het. Hy het die digbevolkte dele opgesoek, maar die mense het al minder na sy dienste gekom. Johannes het na die woestynstreke gegaan en tog het die mense na hom gestroom! Na 'n tyd van afwesigheid by 'n plek waar hy dienste gehou het, moes hy eers weer vrede maak tussen die Christene.[134] Dit was soos 'n klip wat jare lank in 'n rivier gelê het. As die klip uitgehaal is en gebreek word, was dit kurkdroog aan die binnekant. Hulle het die Christelike godsdiens aangeneem, maar nie werklik met hulle vorige godsdiens gebreek nie.[135] Wat hom die meeste gepla het, was die feit dat so min mans tot bekering gekom het. Hy lees in die Bybel (Hand.4:4) dat duisende mans tot bekering gekom het, terwyl slegs drie tot vyf persent van sy gemeentelede mans was.[136]

"Met herlewing gaan byna altyd 'n tyd van geestelike insinking vooraf, sodat geen mens kan roem nie en almal kan merk dat dit van God alleen kom".[137] Na ses jaar se volgehoue arbeid onder die Zoeloes het daar iets gebeur wat seker as die laagtepunt van Erlo Stegen se bediening aangemerk kan word. Hy was besig met 'n veldtog by Redcliff Vale, sowat 70 km van Pietermaritzburg af.[138] Hy het 'n besondere poging aangewend om die Evangelie uit die Bybel vanaf die begin van die Ou Testament tot met die Nuwe Testament aan hulle te verduidelik. Hy het duidelik

---

134. G.J. Oosthuizen: a.w., p.25.
135. G.J. Oosthuizen: a.w., p.26.
136. Erlo Stegen: ES31E.
137. J.A. van Rooy: a.w., p.6.
138. P. Simons: Kwa Sizabantu - Wonderdade van die Here in Zoeloeland (Vernuwing 1978-1979), p.12.

daaruit probeer aantoon dat Jesus die enigste ware God is - ook vir die Zoeloes. Hy het die boodskap so eenvoudig oorgedra dat almal dit kon verstaan. Hy het afgesluit met 'n oproep deur te sê dat Jesus vandag nog dieselfde is en nie verander het nie. Hy kan nog siekes genees en wonders doen. Hy het mense vermaan om nie die toordokters te raadpleeg nie, maar na Jesus te kom vir hulp. Direk na die afsluiting van die diens het 'n Zoeloevrou hom genader en gesê sy is baie bly om 'n persoon te ontmoet wat die ware God aanbid. Sy wou graag hê dat hy saam met haar moet gaan na haar huis waar haar siek dogter is. By haar huis vind hy die dogter vasgemaak aan 'n paal, terwyl drade diep in haar polse insny. Niks anders kon haar hou nie. Toue en rieme het sy gebreek en sodra sy loskom, skeur sy die klere van haar lyf af en verniel alles wat sy in die hande kon kry. Sy verniel selfs die landerye van die bure. Sy moet dan deur mans met kieries aangekeer word. Sy eet en slaap byna nie, praat soms weke aaneen.[139]

Die arme moeder het reeds alles wat sy gehad het, uitgegee om die kind te help. Dit wat sy nie as offers aan die geeste gegee het nie, het sy vir die toordokters betaal. Ook blanke dokters het geen raad gehad nie. Christene het al vir haar gebid, maar niks het gehelp nie.[140] Sy het al daaraan gedink om die kind te vermoor of om selfmoord te pleeg. "Maar", sê sy, "nou is ek so bly dat ek iemand gekry het wat die lewende God dien. Nou is daar hoop in my hart".[141]

---

139. B.J. van der Walt: a.w., p.19.
140. Na die uitbreek van die herlewing in 1967 is sy genees.
141. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.17-18.

Erlo het besef dat hy hom vasgepreek het. Hy kon hom nie uit die situasie lospraat nie. Vir 'n blanke kon hy nog sê dat genesing miskien nie die wil van God is nie, of dat dit nie Sy tyd is om te genees nie. Maar hierdie Zoeloemens aanvaar dan so met 'n kinderlike geloof wat aan haar vertel is van Christus. Erlo kon slegs in sy hart bid: "Here, U is tog God, sal U haar dan nie gesond maak nie?" Hy het geglo dat dit 'n geleentheid is wat God gegee het, dat baie mense in die omgewing sal besef dat Hy die lewende God is. Miskien sou haar bekering die vuur aan die brand steek.[142]

Die meisie is die volgende dag gaan haal en in 'n kamer by Erlo se ouerhuis geplaas. Hulle moes alles uit die kamer neem omdat sy alles gebreek het. Hy en drie van sy kollegas het vir haar gebid en die Here gesmeek om haar te bevry en Sy krag te openbaar. Niks het gebeur nie, behalwe dat die meisie vir Erlo uitgelag het toe hy die duiwels beveel het om uit te gaan. Sy het haar voete gestamp dat die vloer dreun, terwyl hulle God gesmeek het, het sy godslasterlike liedere gesing.[143]

Na drie weke se volhardende gebed moes hy die nederlaag erken. Erlo het gevra: "Here, hoekom is ons dan in ons tyd so sonder volmag?" Ongenees is sy teruggeneem na haar moeder wat so vas geglo het dat die God wat hulle sê wat lewe, haar gesond sou maak. Yl en ongeloofwaardig was die troos wat haar aangebied is. Die meisie het niks verbeter nie, maar hyself was verpletter. Die meisie het nie verander nie, maar sy prediking het. Hy het modernisties geword in sy prediking en het skielik baie foute

---

142. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.18.
143. G.J. Oosthuizen: a.w., p.27.

in die Bybel raakgesien. Hy het hom voorgeneem om nie weer in dieselfde strik te trap nie. Voortaan sou daar altyd 'n "Loophole" in sy prediking wees om uit te kom.[144] Aanvanklik het hy gebid vir herlewing en elke beskikbare boek oor die onderwerp gelees, maar die begeerte na herlewing het ook begin verflou. Hy kom tot die gevolgtrekking dat al Jesus se beloftes nie meer vir vandag geldig is nie - die Bybel kan nie letterlik opgeneem word nie.[145]

Om uit die verknorsing te kom, het hy gebid om 'n verplasing en dié gebed is wel verhoor. Na verloop van tyd het hy by die Amerikaners gehoor dat die antwoord op sy probleem geloof was. 'n Mens moet net gelowig wees en glo. Hierin het hy 'n antwoord bemerk. Weer het hy sorgvuldig 'n preek uitgewerk. Hierdie keer was die tema van die preek: geloof. Aan die einde van die preek het 'n Zoeloegesin hom genader en gevra dat hy vir hulle blinde vader moet bid. Hy het seker gemaak dat almal glo en toe gebid. Niks het gebeur nie. Later het hy besef dat 'n mens nie aan jou geloof moet glo nie, maar aan God. Dieselfde tendens het hom voortgesit, sy prediking was nog meer versigtig en die Bybel het nog meer foute gehad.[146]

Erlo was baie ongelukkig. Hy was besig met iets wat nie gewerk het nie. Hy het steeds voortgegaan met sy prediking, maar mense is nie bevry nie. Daar was 'n skyn, 'n gedaante van godsaligheid, maar die krag het ontbreek.[147]

---

144. Erlo Stegen: ES31E.
145. Erlo Stegen: ES20E; ES31E.
146. G.J. Oosthuizen: a.w., p.28.
147. P. Simons: a.w., p.12.

In 1956 tydens 'n sendingtoer in Suidwes wys 'n boer eendag vir hom 'n boorgat met die helderste water denkbaar. Dit was vir hom kenmerkend van sy bediening. Daar was voldoende helder water beskikbaar, maar tog het die plante gekwyn hoe meer hulle besproei is omdat die water brak was.[148] Dit was ook so met sy prediking: hoe meer hy gepreek het, hoe minder het die mense geword.[149]

Die eerste 12 jaar van sy bediening kan bestempel word as 'n periode van insinking. Hy het soveel as 500 preke per jaar gepreek en hy was nie eens bewus van vyf swartmense wat as gevolg van sy bediening hulle lewens totaal aan die Here gewei het nie. Nou het hy besef dat dinge nie so kan voortgaan nie.[150] Dit is juis hierdie besef van magteloosheid en nood wat dikwels die eerste roeringe van 'n herlewing tot gevolg het.[151]

Kurt Koch spreek hom soos volg hieroor uit:

> En tog was hierdie geestelike bankrotskap in die voorsienigheid van God ingesluit. Solank ons self met die beste bedoeling werk en ons plig tot die uiterste uitvoer, kom die krag van die verhoogde Here in ons diens nie tot openbaring nie. Eers wanneer ons by die nulpunt aangekom het, eers aan die einde van onsself, eers wanneer alles van onsself verpletter, stukkend is, kan Hy, die Here, begin. Dit sou Erlo belewe. Die Here het hom nie oorgelaat aan sy twyfel en sy nood nie .[152]

---

148. K. Koch: a.w., p.25.
149. K. Koch: a.w., p.25; Erlo Stegen: ES31E.
150. B.J. van der Walt: a.w., p.20; K. Koch p.26.
151. J.A. van Rooy: a.w., p.6.
152. K. Koch: a.w., p.26; H.E. Basson: a.w., p.23.

Deur die vrugteloosheid, mislukkings en teleurstellings van baie jare was die Here besig om vir Hom 'n werktuig in die werkswinkel van Sy voorsienigheid te vorm.[153]

---

153. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.19.

## HOOFSTUK DRIE

## DIE UITBREEK VAN DIE HERLEWING

Dit was die jaar 1966. Twaalf jaar lank het Erlo Stegen slegs bekering gepreek. Tientalle kere gedurende daardie tyd is die tentpenne van die evangelisasietent opgetrek om maar net weer op 'n ander plek in Zoeloeland ingeslaan te word. Duisende boodskappe is gebring, tienduisende het kom luister - nuuskierig, bang, maar ook luidrugtig. Baie bedrywighede is aangepak, selfopofferende arbeid, maar wat is daardeur bereik? Die antwoord op hierdie vraag het Erlo Stegen diep ongelukkig gemaak. Het hy dan nie gesê hy wil nie kerk speel nie? Waar is dan die vrug op sy arbeid? In die vroeë kerk was daar krag, bekerings en ware lewe en dit is wat hy begeer het. Al wat hy gesien het, was die gedaante van Godsaligheid.[154]

God het reeds iets gedoen. Hy het Erlo Stegen by hierdie doodloopstraat gebring, Hy het hom sy geestelike armoede laat sien. Hy het die vuur van menslike ywer geblus sodat Hy sy hemelse vuur kon aansteek.[155]

Erlo Stegen het 'n paar gemeentelede bymekaar geroep en sy ongeneentheid om op dieselfde spoor voort te gaan, bely. Saam het hulle na 'n antwoord begin soek. Hulle sou twee keer per dag saamkom en die boek Handelinge bestudeer.[156] In 'n klein sinkgeboutjie wat 'n stal was, het hulle bymekaar gekom om te bid en Bybelstudie te doen.[157]

---

154. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.20.
155. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.20.
156. K. Koch: a.w., p.27; B.J. van der Walt: a.w., p.20.
157. G.J. Oosthuizen: a.w., p.29.

Erlo Stegen was deeglik bewus van die gevaar van biblisisme en wou nie net verse waarvan hulle hou, bestudeer nie. "Ons wou nie soos kinders al die rosyntjies in die koek soek nie."[158] Hy het Joh.7:38 as vertrekpunt geneem: "Met die een wat in My glo, is dit soos die Skrif sê: Strome van lewende water sal uit sy binneste vloei". Hy het aan die wat teenwoordig was gevra wie almal glo. Nadat hulle almal bevestigend geantwoord het, het hy gevra uit wie se lewe daar strome van lewende water vloei. Nie een kon van lewende water getuig nie. Hy het tot die gevolgtrekking gekom: óf hulle praat nie die waarheid nie, óf hulle geloof is nie reg nie, óf die Bybel is verkeerd. Uit die verhaal van Ananias en Saffira het hulle gesien dat by die eerste gemeente dit verkiesliker was dat Ananias en Saffira sterf, eerder as dat sonde by die gemeente ingedra word.[159] Hulle het gebid dat God onder die heidene moes werk, maar toe word dit vir hulle duidelik dat God nie by die heidene wou begin nie, maar by hulle. Hulle het die hand in eie boesem gesteek en besef hoe sondig hulle is. "The further we got, the more our hearts broke."[160] Hulle het hulleself duideliker begin sien in die lig van die Woord en deur die oortuigingskrag van die Heilige Gees. God het nie die eerste plek in hulle lewens gehad nie. Dit is een van die voorwaardes[162] vir herlewing.[161]

---

158. H.E. Basson: a.w., p.28; Erlo Stegen: ES21E.
159. G.J. Oosthuizen: a.w., p.29.
160. Erlo Stegen: ES21E.
161. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.21.
162. B.J. van der Walt noem drie voorwaardes:
    1. Ernstige Bybelstudie en voortdurende gebed.
    2. Diepe sondebesef en opregte sondebelydenis.
    3. Absolute oorgawe en onvoorwaardelike gehoorsaamheid aan God alleen.

Hulle lees ook in Joh.16:8 dat die Heilige Gees kom om die wêreld te oortuig van sonde en geregtigheid en oordeel. Dit is wat op 'n magtige wyse ervaar word by elke herlewing.[163]

Een Saterdag is die aand se Bybelstudie verskuif na die middag. Die plek waar hulle vergader het, was net langs die tennisbane waar die landdros en ander bekende blankes van die dorp besig was om tennis te speel. Erlo Stegen wou die venster toemaak, sodat die tennisspelers nie moes sien dat hy saam met die Swartmense bid nie. Hy kon tog nie die swartes huis toe stuur nie. Terwyl hy besig was om die venster toe te maak, was dit asof 'n stem vir hom sê: "Maak maar toe. Maar dan bly ek ook buite. Ek sal ook nie inkom nie. Jy skaam jou mos vir My".[164]

"Dit was waar - ek het my vir Hom geskaam en eensklaps het dit nie meer saak gemaak wie my hoor huil nie .... en ek HET gehuil."[165] Soos Petrus van ouds het hy gehuil. Hy het besef dat hyself die grootste struikelblok in die weg van herlewing was. Sy probleem was hoogmoed en die Bybel sê: "God weerstaan die hoogmoediges". Hy besef dat nie net die duiwel nie, maar ook God teen hom is.[166]

'n Ander belangrike ding waarvan hy oortuig geraak het, is sy gebrek aan liefde vir die Swartman. Hy besef dat God hom nie kan gebruik tensy hy nie ook in hierdie opsig verander nie. "My relationship to the least is my relationship to Christ. As close as I am to that man, nothing closer am I to Christ" (vgl. Matt.25:40).[167] Intussen

---

163. J.A. van Rooy: a.w., p.7.
164. Erlo Stegen: ES22E; K. Koch: a.w., p.28; P. Simons: a.w., p.11; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.21; G.J. Oosthuizen: a.w., p.31; H. Basson: a.w., p.30.
165. P. Simons: a.w., p.11.
166. Erlo Stegen: ES22E; B.J. van der Walt: a.w., p.20.
167. Erlo Stegen: ES32E; B.J. van der Walt: a.w., p.20.

het die Here ook met die gemeente gewerk en die oggend nadat hy van sy vooroordele teenoor die Swartes ontslae geraak het, noem hulle hom vir die eerste keer "Baba",[168] 'n naam wat hulle nooit vir 'n Blanke gebruik nie.[169]

So het die Here self die een skans na die ander afgebreek om so die weg te baan vir die oorwinning deur die Gees. Die las van sonde in sy lewe het met verloop van tyd so swaar op hom gedruk dat hy daar gebring is waar hy vergeet het dat hy ooit 'n kind van die Here was. Al wat voor hom gestaan het, was sy sondes. Al wat hy op daardie oomblik kon bid, was: "God, wees my genadig, ek is 'n sondaar". Sy sondes het in die weg gestaan van die seën van die Here.[170]

Terwyl hulle besig was met die verhaal van Petrus en Johannes en die kreupele wat genees is by die tempel (Hand.3) het Erlo hulle daarop gewys dat Petrus gesê het: "Kyk na ons". Hulle het hulleself afgevra of hulle ook vir die mense kan sê om na hulle te kyk, na hulle lewenswandel en verhouding met die Here. Hy het hulle ook daarop gewys dat Petrus en Johannes nie geld gehad het nie. Hy vertel toe die verhaal van die twee priesters wat na 'n diens die geld getel het. Die ouer priester het aan die jonger priester gesê: "Petrus kan nie meer sê 'Silwer en goud het ek nie'". Die jong priester antwoord toe: "Ja, maar hy kan ook nie meer sê 'In die Naam van Jesus Christus die Nasarener, staan op en loop'nie". Dit wat die eerste kerk gehad het (krag) het hulle nie, maar dit wat die eerste kerk nie gehad het nie (geld), dit het hulle. Nadat

---

168. Hierdie is 'n erewoord waarmee hulle slegs ander swartes vereer. Kaptein Gatsha Buthelezi en die Zoeloekoning noem hom ook so.
169. Erlo Stegen: ES22E.
170. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: <u>a.w.</u>, p.21.

hy dit vertel het, staan 'n jong meisie wat slegs drie maande tevore tot bekering gekom het op en vra of sy mag bid.[171] "Hierdie toestand van magteloosheid kan ek nie meer uithou nie," sê sy, terwyl die trane langs haar wange afloop. Stegen gee toestemming en sy bid: "Here, sal U nie weer U vuur in ons harte laat brand nie, sodat ons werklik sal lewe soos die Bybel graag wil hê".[172]

Aangegryp deur die gebed het hy die diens net daar afgesluit. Na die byeenkoms het hy aan sy broer Friedel gesê: "As hierdie gebed van die Heilige Gees was, en dit lyk vir my of dit was, dan glo ek dat God van ouds weer in ons midde sal wees."[173] Na hierdie hemelse vuur het ook Erlo Stegen al meermale verlang. Hy het geweet dat net 'n geestelike ontwaking, 'n herlewing gewerk deur die Heilige Gees self, lewe in sy eie doodsbeendere, in die van sy medegelowiges en in die heidenharte kan blaas. Hy het homself herinner aan Kurt Koch se gebed in 1963. Bewoë het hy gebid vir herlewing in Zoeloeland, nadat hy by die Lutherse teologiese seminarium op Mapumulo oor die werklikheid van die Heilige Gees gepraat het. Terwyl die meisie gebid het, was dit vir hom (Erlo) of sy hart brandend was soos die van die twee Emmausgangers toe Jesus Christus self met hulle geloop en praat het.[174]

"And then, after about a week or a week and a half God came down."[175] Skielik was daar 'n geweldige wind, amper soos saamgeperste wind wat losgelaat is. Dit het gevoel soos 'n wind wat dwarsdeur hulle waai. Die gebou het geskud en almal was bewus dat die Heilige God in hulle midde

---

171. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.31-32.
172. K. Koch: a.w., p.28; Erlo Stegen: ES31E.
173. Erlo Stegen: ES31E.
174. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.22.
175. Erlo Stegen: ES31E.

was. Erlo Stegen het sy gesig in sy hande verberg, diep bewus van sy eie onwaardigheid. Hy het gevoel om net laag neer te buig. Almal het op hulle knieë geval. Niemand kon dit begryp nie. Herlewing[176] het begin.[177] "Die Gees van God het die groepie in die ou stal, waar hulle vergader het, vervul. Van toe af was alles anders."[178]

Later die dag speel die volgende toneel hom af:

> 'n Zoeloevrou, 'n towenares, het onverwags by Mapumulo haar verskyning gemaak. Op Erlo Stegen se verbaasde vraag wat sy daar soek, antwoord sy: "Ek soek Jesus. Kan Hy my verlos? Ek is gebind met die kettings van die hel. Kan Hy hierdie kettings breek?" Erlo Stegen kon sy oë en ore nie glo nie. Twaalf jaar lank het hy al probeer, dikwels weke lank, om 'n towenares tot Christus te lei, maar tevergeefs. En hier skielik asof uit die bloute, kom een aan en sê sy wil verlos word van die satansboeie.

---

176. M.W. Retief definieer herlewing as 'n buitengewone, kragtige werking van die Heilige Gees in die harte van mense, waardeur die kinders van die Here tot 'n voller en ryker geestelike lewe gebring word en terselfdertyd baie onbekeerdes uit die mag van sonde verlos word: herlewing in ons geskiedenis, p.1; Erlo Stegen definieer herlewing as: God onder ons: ES34A.
177. T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.2; H.E. Basson: a.w., p.31; M.C. Kitshoff en H.E. Basson a.w., p.22.
178. B.J. van der Walt: a.w., p.20.

Hy vra haar: "Wie het met jou gepraat?" "Niemand nie," is die antwoord. "Wie het vir jou die boodskap van Jesus gebring?" vra hy weer. "Niemand nie," antwoord sy weer. "Maar wie het jou hierheen genooi?", vra hy met stygende verbasing. Die antwoord is weer: "Niemand nie". "Maar", vra sy, "waarom al die vrae? As Jesus my nie nou verlos nie, sterf ek met die hel as bestemming". Gelei deur Erlo Stegen het sy haar sondes bely en haar gewilligheid te kenne gegee om haar lewe vir Christus oop te stel. Toe sê sy: "Vra vir die Jesus dat Hy my verlos van die bose geeste in my". Met hierdie versoek was dit net asof 'n beklemming oor Erlo Stegen kom. Sal hy weer probeer om 'n besete te bevry soos ses jaar tevore met daardie meisie wat met die drade vasgemaak was? Sal dit nie maar weer misluk nie? Sal hy nie maar weer uitgelag word oor die mislukking nie? Sal die Satan self ook nie maar weer saamlag nie? Hulle neem haar na binne. Saam met vyf of ses medewerkers vorm hulle 'n kring rondom haar. Hulle begin 'n lied sing, 'n lied van Christus, die magtige oorwinnaar wat oor Satan, demone en sonde seëvier. Skielik begin die vrou rond te beweeg soos 'n wilde dier wat sy prooi wil bespring en verskeur. Dit was asof die boosheid self uit haar oë gluur. Van skrik spring een van die werkers op en neem die loop, maar Erlo Stegen roep hom terug, want Jesus Christus is sterker as die Satan. Toe begin die vrou geluide maak. Eers was dit soos honde, baie honde wat blaf. Die geblaf was ook buite hoorbaar, sodat 'n hond na die venster van die hut gekom het om na die honde wat so blaf, te soek. Dan weer was dit asof 'n trop varke in haar skree.

Nou was daar by Erlo en sy span geen twyfel dat hulle met duiwelbesetenheid te doen het nie. Toe hulle die vreemde magte in die naam van Jesus Christus gebied om haar te verlaat, begin sy praat. Maar dit was nie haar stem en haar taal nie! Dit was 'n manstem, en die taal was Engels - 'n taal wat sy nooit geleer het nie! Hulle weier om uit te gaan, sê die stem. Tog het Erlo Stegen en sy span voortgegaan om te bid en te smeek: "Here, U moet hierdie mens bevry!" Toe praat die geeste weer: "Omdat die Heilige Gees gekom het, is sy vuur te warm vir ons. Ons moet gaan". Nou skielik het iets vir Erlo Stegen duidelik geword, iets wat hy nooit kon verstaan nie. Paulus praat in Ef.6:12 van die mens se worsteling teen "die bose geeste in die lug". Hoe kan 'n mens tog teen onsigbare en bose geeste veg? Maar nou sien hy dit helder. Dit is juis die Heilige Gees wat vir die mens die stryd teen die bose geeste voer. Hierna begin die bose geeste die vrou met 'n geskreeu wat die lug deurklief, te verlaat. Die volgende oomblik verander haar gesig. Dit straal soos een wat reeds lank in die teenwoordigheid van die Here leef. En terwyl die vreugde in haar oë blink, roep sy uit: "Hoe wonderlik! Jesus het my vrygemaak! Hy het die kettings van die hel gebreek!" Hoe anders was dit nie nou as ses jaar tevore nie! Toe is Erlo Stegen gestuur na die besetene; hier kom die besetene self. Daar is drie weke lank gebid; hier slegs 'n kort rukkie. Daar het die kettings gebly; hier is die kettings gebreek. Maar dit was die groot verskil: Toe het die mens probeer, maar nou het God self deur sy Heilige Gees

oorgeneem en met krag bevry![179]

Wat het gebeur? By Erlo Stegen is daar geen twyfel nie - dit was die Gees van God wat in krag gekom het. God is weer in hul midde! As antwoord op die maandelange volharding in gebed, Skrifondersoek, selfondersoek en sondebelydenis, het die oomblik plotseling aangebreek dat die vuur van die Heilige Gees waarna hulle so verlang het, by hulle aangesteek is. Dit was asof die gebed van Jesaja, waarby die groepie bidders op Mapumulo hulle aangesluit het, in vervulling begin gaan het: "As U maar die hemel wou oopskeur en wou afkom, sodat die berge voor U skud! Kom af soos vuur wat fynhoutjies laat brand, soos 'n vuur wat water laat kook. Laat U Naam só aan U vyande bekend word, laat die nasies só voor U lewe" (Jes.64:1-2).[180]

Gebeure na die begin van die herlewing

'n Nuwe tydperk het vir Erlo Stegen en sy groepie aangebreek. Baie mense het gekom om hulle saak met die Here reg te maak. Soggens as Erlo Stegen opstaan, was daar gewoonlik 100 tot 200 mense voor die deur in hulle tuin by Mapumulo.[181] Towenaresse, toordokters, besetenes en hulpbegeriges. Niemand het hulle gestuur nie - hulle het net die gevoel gekry dat hulle Mapumulo toe moet gaan. Daar sal hulle vrede met God maak. "Ons verstaan dit self nie," sê hulle, "maar dit kan net God wees". Ander weer het 'n stem gehoor:

---

179. B.J. van der Walt: a.w., p.19; P. Simons: a.w., p.12; K. Koch: a.w., pp.31-32; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.22; H.E. Basson: a.w., p.32; Erlo Stegen: ES22E, ES32E.
180. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.22
181. H.E. Basson: a.w., p.32.

"Gaan na Mapumulo, na daardie huis". Ander is deur gesigte gelei. Dikwels was hulle in trane as hulle daar aankom, so aangegryp was hulle oor hulle sondes en verlore toestand. Mense uit 'n volk van wie dikwels gesê is dat hulle geen besef het van sonde as 'n vergryp teen God nie, het die las van sonde dikwels so drukkend gevoel dat hulle nie kon glo dat Christus hulle kon vergewe nie. Wanneer hulle egter die versekering het dat God kan en wil vergewe, word die sondes nie maar net met 'n enkele sin bely nie, maar die sondes word een vir een voor die Here gebring. Wanneer die lig deurbreek, blink die gesigte van blydskap. Met trane het hulle gekom, met vreugde keer hulle terug. Ook hierin het die Skrifwoord waar geword: "Die wat met trane saai, sal met gejubel maai".[182] Tyd vir eet vir Erlo Stegen en sy medewerkers was daar weinig. Dag en nag het die soekers gekom en is pastorale gesprekke met hulle gevoer. Hulle lewens het totaal verander.[183]

Die verandering in lewens was sigbaar. 'n Vrou het na haar bekering huis toe gegaan. Haar man sien hoe haar lewe verander het en begeer dit ook, want as God met sy vrou kon regkry wat hý nie met sy kierie kon doen nie, dan moet God iemand besonders wees. Dikwels wanneer mense teruggekeer het na hulle woonplekke, kom die boodskap na 'n week of twee by Mapumulo aan: "Kom en bring ook die goeie boodskap in ons gebied". Die werkers sou dan die mense soos ryp vrugte aan 'n boom vind, gereed om gepluk te word vir die koninkryk van die hemele. Mense sou baie ver loop om dienste by te woon. Hulle het ook in massas opgetrek na die dienste.[184]

---

182. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.23-24.
183. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.24; H.E. Basson: a.w., p.33; G.J. Oosthuizen: a.w., p.33.
184. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.24.

Sedert daardie tyd toe die wind deur die geboutjie op Mapumulo gewaai het en die vuur in die skoongemaakte koeistal aangesteek is, het reeds talle mense verlossing by Christus gevind.[185]

---

185. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.24.

## HOOFSTUK VIER

## KWA SIZABANTU

Die plek by Mapumulo het te klein geword.[186] Die baie siekes wat gekom het, is nie almal onmiddellik genees nie. In 1970 verskuif die sentrum van die werk na 'n stuk grond wat Kwa Sizabantu[187] genoem is, geleë tussen Kranskop en Mapumulo. Hier is 'n "hospitaal"[188] gebou vir die siekes.[189] Die plek het vinnig bekend geword en groot getalle mense stroom vandag nog daarheen.[190] Van toe af was die plek ook werklik wat sy Zoeloenaam sê: Die plek waar mense gehelp word.[191] Hier het die ryke seën van die Here nie opgehou om te vloei nie. Die Here het Sy werk voortgesit.[192]

In hierdie hoofstuk word gepoog om aan te toon hoe Kwa Sizabantu vandag daar uitsien.

---

186. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.24.
187. Kwa Sizabantu was die naam van die stuk grond voordat hulle daarheen verskuif het. Dit is vandag 'n sendingplaas en is 150 Ha. groot. Die plaas was oorspronklik deel van die plaas Jammerdal van Bodo Stegen, een van Erlo Stegen se broers.
188. Hierdie is 'n hospitaal sonder dokters en medisyne. Aan hierdie saak word later meer aandag gegee.
189. H.E. Basson: a.w., p.33; Erlo Stegen: ES32E.
190. P. Simons: a.w., p.12; B.J. van der Walt: a.w., pp.19-20.
191. B.J. van der Walt: a.w., p.19.
192. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.25.

Personeel

Dit is uiters moeilik om vas te stel hoeveel werkers daar op Kwa Sizabantu is. Geen presiese gegewens kon verkry word nie, omdat onder andere rekening gehou moet word met persone wat miskien op ander werkspunte soos bv. Claridge[193] werksaam is en nie voltyds op Kwa Sizabantu self nie. Hierdie persone besoek Kwa Sizabantu soms vir lang tye, sodat dit moeilik is om presies te bepaal waar hulle werksaam is.[194]

Daar is ongeveer 100 medewerkers, waarvan die meeste swartes is met ± 25 blankes en enkele kleurlinge. Geeneen van die medewerkers ontvang 'n salaris nie. Etes word voorsien en verblyf word verskaf. Daar bestaan nie 'n vaste aantal vakatures wat gevul moet word nie. Medewerkers bly vir onbepaalde tydperke op Kwa Sizabantu. Vandaar gaan hulle ook na ander gemeentes en werkspunte van die Sending. Elke medewerker is vry om te vertrek wanneer hy wil. Hoewel dit mag voorkom asof daar 'n groot wisseling van personeel plaasvind, is dit nie die geval nie. Daar vind konstante groei plaas en die meeste van die medewerkers is reeds vir 'n lang tyd daar. Dit is vir hulle 'n groot voorreg om daar te wees ten spyte van die feit dat hulle baie persoonlike geriewe moet inboet. Blanke gesinne met tot vier kinders woon in een of twee vertrekke en deel was- en toiletgeriewe met die besoekers.[195]

Die medewerkers kom uit verskeie agtergronde. Dit varieer van siviele ingenieurs tot 'n Zoeloeheks. Die meeste is redelik jonk. Sommige is van die buiteland, hoofsaaklik Europa afkomstig, maar almal het Suid-Afrikaanse burgerskap

---

193. C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.l.
194. H.E. Basson: a.w., p.37.
195. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.37-38.

aanvaar.[196] Dan is daar ook persone wat gewone sekulêre werk doen en in hulle vrye tyd sendingwerk doen. Onder hierdie kategorie tel bv. al Erlo Stegen se broers. Hulle is almal boere en sakemanne, maar tog beskou hulle hulle werk vir die Here belangriker as hulle boerdery. Verder is dit ook moeilik om te bepaal hoe aktief die werkers se vroue by die werk betrokke is. Oor die algemeen kan die meeste vroue as medewerksters gereken word.[197]

'n Ander faktor wat die bepaling van die aantal medewerkers bemoeilik, is besoekers wat soms, as gevolg van hulle spesifieke behoeftes, lang tydperke op Kwa Sizabantu vertoef en dan spontaan behulpsaam is met sekere take. 'n Voorbeeld hiervan is die van die persoon wat die kerk ontwerp het. 'n Ander voorbeeld is die van mediese dokters wat militêre diensplig in die omgewing verrig. Hulle woon vir dié tydperk op Kwa Sizabantu en sien om na die mediese behoeftes van die personeel en besoekers. Dr. A. van Eeden is 'n voorbeeld (sien bylae 2).[198]

Verskeie van die blanke medewerkers is lidmate van die Ned. Geref. Kerk, soos bv. die vlieënier, Johan Naudé, wat 'n ouderling is in die Ned. Geref. Kerk.[199]

Sommige medewerkers is meer by die plaasbedrywighede, werkswinkels of bouery betrokke, terwyl ander weer meer by die prediking en geestelike werk betrokke is, soos bv. die koorlede.[200]

Dagloners word vir verskillende take in diens geneem soos vir plaasarbeid en kontrakwerk (bv. om pale vir heinings in te plant). Hierdie personeel ontvang wel salarisse

---

196. G.J. Oosthuizen: a.w., p.38.
197. Heino Stegen: HB6; Manfred Stegen: MSIEZ.
198. H.E. Basson: a.w., p.37.
199. G.J. Oosthuizen: a.w., p.39.
200. G.J. Oosthuizen: a.w., p.39.

en is meestal nie-Christene afkomstig uit die omgewing.[201]

Baie van die medewerkers gebruik hulle kundigheid in diens van die sending. Hulle is bv. 'n opgeleide prokureur, 'n opgeleide skrynwerker wat by die skrynwerkswinkel werk en 'n elektrisiën wat by die elektriese werkswinkel werk.[202]

Erlo Stegen[203] kan as die leier van die werkers beskou word. Hy is 'n vriendelike sendeling met 'n ferme gang, 'n toegewyde gelowige wat die werk van die Here baie ernstig opneem. Hy het 'n kragtige persoonlikheid, 'n bewoë gemoed en 'n hulpvaardige geaardheid met 'n ootmoedige gees. Hy is baie spontaan, het 'n goeie humorsin en sy lewe getuig van 'n innerlike blydskap. Hy is getroud met Kay Dahl, tans 'n aktiewe medewerkster. Hulle het ses dogters:

---

201. G.J. Oosthuizen: a.w., p.39.
202. G.J. Oosthuizen: a.w., p.39.
203. Ds. J.J. Swart van die Ned. Geref. Kerk sê in sy brief in antwoord op die vraelys (sien bylae 1) vraag 4 oor Erlo Stegen: Sy getuienis dat dit nie sy werk is om te preek of te bid of om siele te red nie, maar dat hy net een taak het, en dit is om toe te sien dat daar niks tussen hom en die Here Jesus inkom nie, sodat Christus deur hom kan werk soos Hy wil en wanneer Hy wil, het my diep getref; Ds. E.B. Maritz, ook van die Ned. Geref. Kerk, skryf: Hy is die mees geestelik volwasse persoon wat ek self nog ooit leer ken het. Daar is 'n mate van geestelike rypheid en wysheid by hom te sien wat selfs dié van baie teoloë met doktorsgrade oortref. Hy is 'n mens wat in eenvoud, ware nederigheid en groot wysheid homself gee in diens van sy Meester. Van al die buite-kerklike organisasies se leiers wie se leringe ek bestudeer het, is hy die naaste aan die Gereformeerde leer wat inhoud betref.

Hulda, Naomi en Ruth wat 'n tweeling is, Elizabeth, Dorethea en Ester. Erlo Stegen is vier tale magtig nl. Duits, Engels, Afrikaans en Zoeloe.[204]

Naas Erlo Stegen is daar veral drie ander persone wat spesiale vermelding verdien. Hulle is in 'n sekere sin "onderleiers" wat die leiding waarneem wanneer Erlo Stegen nie daar is nie. Die eerste is Trevor Dahl, 'n Engelsman wat, voordat hy voltyds by Kwa Sizabantu begin werk het, 'n besigheid gehad het.[205] Hy is 'n broer van Kay Stegen. Hy het die nuwe lewe in Christus gevind min of meer dieselfde tyd toe die Heilige Gees op Mapumulo begin werk het. Soos sy swaer, Erlo, het hy lank teen die roepstem van die Here gegaan, totdat hy ook alles oorgegee het aan die Here. Hy is getroud met Naomi, 'n dogter van Friedel Stegen. Die tweede persoon is Friedel Stegen, Erlo se oudste broer. Hy is 'n sakeman, maar die afgelope jare woon hy voltyds op Kwa Sizabantu om vir die Here te werk.[206] 'n Derde leierfiguur is 'n Afrikaner, Koos Greeff, wat met Friedel Stegen se dogter getroud is. Baie van die Stegens se kinders en ook ander familie werk voltyds op Kwa Sizabantu.[207] Onder hulle tel die ander drie broers van Erlo en Friedel Stegen, nl. Heino, Bodo en Manfred.[208]

Die Koor

In 1973 het Lydia Dube, 'n jong, toegewyde medewerkster by Kwa Sizabantu ernstig siek geword. Haar siekte is as ongeneeslik gediagnoseer. Haar hart en niere het ingegee en sy het gesterf. Volgens alle getuienis was sy onbetwis-

---

204. Trevor Dahl: HB1.
205. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.40.
206. Friedel Stegen: HB7.
207. Heino Stegen: HB6; Friedel Stegen: HB7.
208. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.40.

baar dood. Toe gebeur die byna ongelooflike. Na etlike ure begin sy roer, kom orent in die bed en vra kos. Nadat sy dae lank nie eens vloeistowwe kon binnehou nie, kon sy eet! Kort daarna was sy volkome gesond en weer terug as medewerker. Almal wat daar teenwoordig was, Erlo Stegen ingesluit, twyfel nie dat die Here haar uit die dood teruggebring het nie.[209]

Een van die dinge wat gedurende haar kortstondige heengaan 'n blywende indruk op haar gemaak het, was die pragtige hemelse koor wat sy gesien en gehoor het. Die herinnering daaraan het by haar die begeerte gewek om ook 'n koor op die been te bring. Die koor het vandag aangegroei tot ongeveer 45 lede. Hulle streef nie na professionele kwaliteit nie. Deur sang wil hulle die lof van God besing en die boodskap van verlossing bring. Niemand kan 'n koorlid word as hy of sy nie self die verlossing in Christus ondervind het nie.[210]

Die koor sing 'n verskeidenheid van meer as honderd liedere uit verskeie kerklike en godsdienstige tradisies. Daar word in agt tale gesing, o.a. Russies. Somtyds word 'n lied vooraf vir die gehoor vertaal. Die koor is baie gewild onder die Zoeloes en ook onder die besoekers. 'n Paar sangplate is reeds gemaak, terwyl daar ook opnames op kassetbande is.[211]

Die koorlede is almal medewerkers en vorm die kern van die evangelisasiespan.[212]

---

209. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.46; Lydia Dube: LBlZE.
210. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.46.
211. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.46.
212. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.46.

Voertuie

Benewens privaatvoertuie (wat ook vir die werk beskikbaar is) is daar die volgende voertuie op Kwa Sizabantu:

3 Busse wat 40, 60 en 70 passasiers onderskeidelik kan vervoer
1 Minibus
3 Swaarvoertuie
2 Medium vragmotors
4 Bakkies (ligte afleweringsvoertuie)
6 Ligte motorfietse tot en met 250cc
5 Trekkers
8 Motors
1 Tweesitplek-helikopter (tans buite werking)
2 Vliegtuie ('n 6-sitplek Beechcraft en 'n 4-sitplek Cessna). Die Beechcraft het in 1985 geval).
1 Perd-en-sleepwabus wat 90-110 passasiers kan vervoer.[213]

Dan is daar nog ander voertuie, bv. 2 busse en 'n motor wat tans nie in 'n werkende toestand is nie. Verskeie landbou-implemente, soos sleepwaens, ens. is ook daar, maar daarvan is nie 'n opname gemaak nie. Baie van hierdie voertuie is aan die Sending geskenk.[214] Voertuie en implemente word ook vanuit die gemeente beskikbaar gestel vir gebruik op Kwa Sizabantu.[215] Tydens 'n besoek gedurende Desember 1985 is daar bv. 'n kruiptrekker wat aan een van die boere behoort, gebruik om die grond vir die kerk gelyk te maak.[216]

Grond en geboue

Kwa Sizabantu is 'n sendingplaas van 150 Ha. Hulle onderhandel op die oomblik om dit met 'n verdere aantal Ha. te vergroot. Dit is baie sentraal geleë vir hulle werksveld

---

213. G.J. Oosthuizen: a.w., p.43.
214. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.43-44.
215. K. Koch: a.w., pp.190-194.
216. G.J. Oosthuizen: a.w., p.43.

wat hoofsaaklik Natal en Zoeloeland insluit. Dit is in die heuwellandskap van Natal geleë ongeveer 15 km vanaf Kranskop, tussen Greytown en Stanger, op die R74 roete. Dit is in Natal, maar grens direk aan Kwa Zulu. Die hoofgeboue-kompleks is op die rug van 'n heuwel geleë met 'n aanloopbaan vir 'n vliegtuig wat met gras beplant is en met ligte vir naglandings toegerus is. Weerskante van die heuwel is standhoudende spruite. 'n Dam is in een van die spruite gebou waaruit water vir gebruik gepomp word. 'n Tweede dam word in die vooruitsig gestel. Die water is voldoende vir huislike en besproeiingsdoeleindes. Die omgewing het ook sy eie poskantoor.[217]

Vandat die groep in 1970 met hulle werk op Kwa Sizabantu begin het, het hulle nog nooit opgehou met bouwerk nie.[218] Die geboue het geleidelik volgens behoeftes uitgebrei. Die kompleks sien tans soos volg daaruit:
Die sentrale gebou is die eetsaal waarin ook die eredienste gehou word. Die gebou het 'n groot kombuis met kook-, vries- en verkoelingsfasiliteite. Daar is 'n groot vertrek bo die kombuis waar die werkers saamkom om te vergader en te bid. Direk langs die gebou is die hospitaal of herstel-oord wat ook oor 'n kombuis beskik. Daar is ± 80 beddens vir pasiënte. Verder is daar 'n aantal kantore en vertrekke wat gebruik word vir persoonlike gesprekke.

'n Derde gebou bevat hoofsaaklik slaapplek vir werkers, die kassettewinkel en radio- en telefoonkamer. Daar is ook verskeie was- en toiletgeriewe. 'n Verdere gebou huisves die ontvangslokaal en 'n woonstel. Dan is daar sewe groot geboue wat as slaaplokale gebruik word vir personeel en besoekers. Van hierdie slaaplokale het tot 2000 beddens.

---

217. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.39-40.
218. C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.l.

Op die punt van so 'n gebou is 'n woonstel waar een van die werkers woon.[219] Daar is ook 56 netjiese rondawels, elkeen teogerus met 'n klein badkamer.[220] Daar is drie woonhuise wat bewoon word deur Erlo Stegen, Friedel Stegen en Trevor Dahl onderskeidelik. Verdere huise vir die getroude medewerkers word in die vooruitsig gestel. Dan is daar nog 'n verskeidenheid ander geboue wat gebruik word vir die landbou- en ander bedrywighede. Daar is ook 'n gebou wat 'n winkel en 'n werkswinkel vir vroue wat brei, huisves.[221]

Kwa Sizabantu beskik tans nog nie oor 'n kerkgekbou nie, maar 'n kerk of kapel is tans in aanbou. Dit is in die vorm van drie boë en die oppervlakte beslaan $5400m^2$ en die hoogste punt van die boog is 15m. Na verwagting sal dit sitplek bied vir 10 000 mense.[222]

Dan beskik Kwa Sizabantu ook oor twee tente wat sitplek bied vir onderskeidelik 500 en 4 000 mense. Hierdie tente word tydens veldtogte en groot dienste gebruik as ander akkommodasie onvoldoende is. Daar is ook 'n paar duisend skuimrubbermatrasse wat gebruik word indien daar te veel besoekers is.[223]

Winkel

Daar is 'n selfbedieningswinkel wat kruideniersware, lekkers, vrugte, aandenkings en boeke (hoofsaaklik oor die herlewing) te koop aanbied. Van Kwa Sizabantu se eie produkte, soos suiwelprodukte, word ook te koop aangebied.[224]

---

219. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.41-42.
220. H.E. Basson: a.w., p.39.
221. G.J. Oosthuizen: a.w., p.42.
222. G.J. Oosthuizen: a.w., p.42; Heino Stegen: HB6; Trevor Dahl: HB1, J.C. Krogscheepers: Civil Engineering report on the Kwa Sizabantu Amphitheatre, pp.15-17.
223. H.E. Basson: a.w., p.39
224. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.46-47.

Die boek- en kassetwinkel

'n Klein winkeltjie verkoop en versprei kassetbande. Baie van die boodskappe van die leiers en medewerkers is op kassetbande opgeneem. Daar is ongeveer 1500 bande op katalogus (sien bylae 3). Die oorgrote meerderheid daarvan is preke, maar daar is ook 'n aantal wat persoonlike getuienisse en vertellings oor die werk bevat. Die bande kan gekoop word, of besoekers kan dit leen om daarna te luister terwyl hulle op Kwa Sizabantu vertoef. Bandmasjiene is ook beskikbaar om te leen. Hierdie boodskappe op band vorm 'n betekenisvolle deel van Kwa Sizabantu se verkondiging. Bestellings vir hierdie bande word van oor die hele land ontvang. Daar word gemiddeld 'n duisend per maand verkoop.[225] Musiekkassette en 'n plaat van die koor en boeke oor die herlewing is ook hier te koop.[226]

Landbou

Vroeër was Kwa Sizabantu grootliks met suikerriet en bloekomplantasies beplant. Dit het egter nou plek gemaak vir ander gewasse. Daar is 'n paar duisend kiwi-plantjies wat tans in kweekhuise voorberei word om aangeplant te word. Daar is ook sampioene, avokadopeerbome en 'n groot verskeidenheid groente. Dit sluit in kool, tamaties, eiervrugte, aartappels, aarbeie, boontjies, uie en madumbe ('n bolplant wat 'n gewilde gereg is by die Zoeloes). Die meeste van die grond word in beslag geneem deur weiding vir beeste. Daar is ook 'n deel waarop 'n bloekomplantasie staan.[227]

1. Beeste

   Hulle hou hoofsaaklik Friesbeeste aan en die klem is tans op melkproduksie. Daar is 80 tot 90 melkkoeie waarvan 50 gemelk word. Daagliks word 700 liter

---

225. K. Koch: a.w., p.47.
226. G.J. Oosthuizen: a.w., p. 47
227. G.J. Oosthuizen: a.w., p.46; K. Koch: a.w., p.195; C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.1.

melk gelewer. Verder is daar nog 20-25 jong verse, 30 kalwers en 40 jong ossies wat vir vleisvoorsiening bedoel is. 'n Nuwe melkstal is in aanbou wat voldoen aan gesondheidspesifikasies, sodat van die melk aan die handel beskikbaar gestel kan word. Daar is drukgange vir die op- en aflaai van vee en 'n slagvertrek. Gras is op 'n groot gedeelte van die grond aangeplant wat besproei word vir weiding. 'n Somer- en wintergras is aangeplant.[228]

2. Pluimvee

Daar is batterye waar 5000 hoenders aangehou word wat daagliks 375 dosyn eiers lewer. Hulle het 'n sorteermasjien wat die eiers volgens gewig klassifiseer. Daar is baie slaghoenders, 40 eende en ook ander pluimvee. 'n Verdere uitbreiding vir hoenders is in die vooruitsig om die getal te vermeerder tot 10 000 lêhoenders.[229]

3. Visse

Gedurende swaar reëns in Januarie 1984 het die hele visboerdery verspoel. Dit is onlangs weer begin en daar is 600 tot 800 forelle wat, behalwe vir eie gebruik, ook op bestelling - vars of gerook - verkoop word. Om lopende water, wat noodsaaklik is vir die boerdery, te verkry, is spruite se lope verander en waterkanale gegrawe. Daar word geëksperimenteer om self foreleiers uit te broei. Die forelle word in twee ronde sementdamme aangehou. Daar is ook drie gronddamme waar beplan word om met kurpers, swartbaars en karp te boer.[230]

---

228. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.44-45.
229. G.J. Oosthuizen: a.w., p.45.
230. G.J. Oosthuizen: a.w., p.45.

4. Ander

Daar word ook varke aangehou. Konyne word ook beproef om te bepaal of dit lonend sal wees vir vleis en die handelbedryf. Daar is ook 'n aantal byekorwe wat hoofsaaklik gebruik sal word om kiwi-vrugte te bestuif.[231]

5. Saagmeule en werkswinkels

Daar is ook 'n saagmeule wat die hout verwerk tot planke wat dan weer in die skrynwerkerswinkel verder verwerk word. Teerpale word ook vervaardig. Die skrynwerkerswinkel is hoofsaaklik betrokke by bouwerk, maar ander skrynwerk word ook gedoen. Daar is 'n goed toegeruste motorwerktuigkundige werkswinkel wat die voertuie versien en herstel en daar is ook 'n elektriese werkswinkel. Al die elektriese bedrading word deur die medewerkers self gedoen.[232]

Kommunikasie

Daar is 'n telefoonskakelbord met twee inkomende lyne (03344 x 810) en ± 20 uitbreidings. Daar is drie radio-kommunikasienetwerke. Die eerste is 'n radio vir kontak met vliegtuie. 'n Tweede radionetwerk word gebruik om verbinding met voertuie en sommige van die medewerkers wat nie op Kwa Sizabantu woon nie, se huise te bewerkstellig. Die rykwydte van die netwerk is etlike honderde kilometers. 'n Derde netwerk is 'n plaaslike burgerbandstel vir gebruik tydens groot dienste, soos die kinderdienste, om reëlings en die organisasie te vergemaklik en vlot te laat verloop.[233]

---

231. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.45-40.
232. G.J. Oosthuizen: a.w., p.47.
233. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.42-43.

Besoekers

Daar is daagliks honderde besoekers van alle bevolkingsgroepe en alle nasies wat Kwa Sizabantu besoek, soos reeds genoem in die inleiding. Baie van die besoekers is mense van oorsese lande. Die skatting is dat daar daagliks 'n gemiddelde getal van 450 besoekers is. Die slaaplokale en rondawels kan ± 5000 mense huisves, maar dit het al gebeur dat daar meer mense was.[234] Volgens 'n skatting van een van die leiers is waarskynlik soveel as 80% van die besoekers lidmate van kerke met 'n gereformeerde belydenis. Mense kom vir 'n uur of twee, 'n dag, 'n week of selfs langer.[235] Sommige bly selfs tot ses maande of 'n jaar.

Die besoeker word vriendelik ontvang en huisvesting gegee in een van die rondawels, slaaplokale of by van die leiers in hul huise. Die besoekers mag vir drie maaltye aansit in die groot saal waar die dienste gehou word. Geen geld word van die besoekers gevra nie.[236] Eredienste word daagliks vir die besoekers gehou en dikwels word besoekers in groepe op uitstappies geneem na besienswaardighede of na een van die boere se plase, waar dan selfs vir 'n hele dag vertoef word. Die boervroue is gewoond om tot 100 mense op 'n keer te ontvang en sien dit as 'n diens aan die Here.

Kwa Sizabantu is 'n natuurskone gebied met 'n pragtige waterval waar baie besoekers die rustigheid van die natuur waardeer.[237] Verder kan besoekers vrylik op die terrein beweeg en kyk na al die bedrywighede, die hospitaal besoek, na kassette in die biblioteek luister of ontspan in hulle

---

234. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.46-47.
235. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.66.
236. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.67.
237. G.J. Oosthuizen: a.w., p.49.

kamer of rondawel en gesels met wie hulle wil.[238]

Op die vraag: "Waarheen wil u met die besoekers?" antwoord Erlo Stegen op sy kenmerkende rustige manier: "Ons wil nêrens heen nie, ons het hulle nie genooi nie". Tog wil hy niemand verhinder om te kom nie - solank dit vir hulle 'n geestelike seën is, kan hulle maar kom.

Besoekers word nie beskou as potensiële helpers, of mense wat vir die werk kom bid of dit finansieel moet ondersteun nie. Kwa Sizabantu is baie positief teenoor die besoekers, alhoewel die besoekers geweldige swaar eise aan die organisasie, personeel, voorrade en finansies stel.[239]

Waarom kom so baie mense na Kwa Sizabantu? Die een het gehoor dat daar wonderwerke, wondergenesings plaasvind. Hy wil dit met sy eie oë sien. 'n Ander een het geestelike probleme en kom om hulp en raad te vra. 'n Ander weer soek innerlike vrede - hy is 'n gelowige, maar het geen versekering of vrede in sy lewe nie. Sommige kom selfs om 'n genesing te vra. Ander kom om net te rus as Christen tussen vriendelike mede-Christene.[240]

Behalwe bogenoemde oorweginge is daar die besoeker wat breër belange met sy besoek het. Aanhangers van charismatiese beweginge besoek Kwa Sizabantu onder die indruk dat daar 'n groep Christene woon en werk wat dieselfde klem op die geestesgawes (spreek in tale) laat val. Hulle word egter ontnugter tydens 'n besoek.[241]

---

238. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.67.
239. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.67.
240. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.66.
241. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.66

'n Ander besoeker kom as navorser, een wat objektief probeer vasstel wat gebeur het om dan sy bevindinge verder deur te gee. Dan is daar hulle wat met vooropgesette idees kom, uiters krities ingestel en wat net bewyse soek vir sekere indrukke wat aan hulle oorgedra is.[242]

Dan is daar die besoeker wat rus vir sy siel kom soek en geestelike verdieping kom soek, wat dan deur die Here geroep word om daar aan te bly. 'n Goeie voorbeeld is Kjell Olsen, 'n Noorweër van Durban.[243]

Die medewerkers by Kwa Sizabantu het ook baie probleme met besoekers. Daar kom so baie mense met verskillende agtergronde, gewoontes, oortuiginge en insigte. Sommige tree op asof Kwa Sizabantu, sy geboue en voorrade openbare besit is. Mense neem van die eetware vir hulleself. Op geestelike gebied is daar ook soms gebrek aan beskeidenheid en terughoudenheid. Besoekers wil soms getuig en hulle beskouinge aan ander meedeel. Sommige voel selfs geroepe om tongespraak te beoefen. Die mense beskou hulleself dan as geesgenote van Kwa Sizabantu, wat hulle glad nie is nie. Van die besoekers praat ligtelik en oppervlakkig

---

242. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.66.
243. Kjell het op 13 jarige ouderdom tot bekering gekom, maar kon nooit innerlike rus en vrede vind nie. Onder invloed van 'n onderwyser is hy na Kwa Sizabantu waar Erlo Stegen 'n groot indruk op hom gemaak het. In 'n persoonlike gesprek het hy sy lewe tot God gekeer. Sy ouers was so ontsteld oor die verandering in sy lewe dat hulle hom na 'n psigiater geneem het. Sy vader het hom verwerp. Nadat hy sy B.A.-graad gekry het, is hy aan die einde van 1978 na Kwa Sizabantu toe waar hy vandag 'n medewerker is; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.67-68.

oor die werk van die Heilige Gees. As daar nie onderskei kan word tussen die werk van die Heilige Gees, die menslike gees en bose geeste nie, sal die goeie werk wat die Here begin het, vernietig word, sê Erlo Stegen. Sy mening is dat van die besoekers nog nie geleer het om tussen emosies en geesvervuldheid te onderskei nie.[244]

Sommige van die besoekers meen ook dat die Christelike leer niks is nie, maar die Christelike lewe alles. Vir hulle is die teologie onnodig, selfs 'n belemmering, terwyl slegs die Bybel nodig is. Hierdie besoeker kom klaarblyklik na Kwa Sizabantu omdat hy gehoor het dat die mense daar dieselfde ingesteldheid as hy het. Dit is natuurlik so dat Kwa Sizabantu-mense deur die Woord en Gees gelei wil wees, soos trouens enige toegewyde Christen ook, maar dan met nugterheid en onderskeiding, sonder geringskatting of verwerping van die gesonde leer. Erlo Stegen het immers self teologiese opleiding; hy en sy medewerkers maak gebruik van teologiese boeke by preekvoorbereiding. Ook is daar by Kwa Sizabantu pogings tot skoling van die medewerkers en diegene in die onderskeie ampte. Die eintlike probleem is dat sulke uitgesproke besoekers verwarring skep by sowel die mense van Kwa Sizabantu as by ander besoekers. Hierdie mense met hulle skewe aksente word dikwels vir medewerkers aangesien. Sommige gaan so ver om te sê dat hulle medewerkers is.[245]

'n Ander probleemsoeker is hy wat rustig op Kwa Sizabantu kom inwoon sonder dat hy dit waarlik ernstig met die Here bedoel. Hy kry mos gratis etes en verblyf. As dit duidelik word dat 'n besoeker nie belangstel in geestelike sake nie en geen ander seën verlang as 'n rustige en gasvrye verblyf nie, word hy gevra om te gaan.[246]

---

244. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.68-69.
245. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.69.
246. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.70.

'n Ander tipe besoeker wat ook 'n probleem skep, is die een wat nie tevrede is by sy eie kerk nie. Hy wil by Kwa Sizabantu kom aansluit. Die leiers is versigtig vir hierdie soort besoekers. Hulle is baie keer eiesinnige mense wat nêrens tevrede is nie. Hulle kan groot skade aanrig as Kwa Sizabantu sy deure vir hulle oopmaak. Die leiers het ook besware daarteen om mense uit ander kerke in hul geledere op te neem.[247]

Watter invloed het Kwa Sizabantu op besoekers? Na gesprekke met baie persone wat Kwa Sizabantu besoek het, is tot die gevolgtrekking gekom dat twee tipes invloede vandaar uitgaan. Eerstens is daar 'n negatiewe beïnvloeding in dié sin dat persone terugkom in hulle eie gemeentes en hulleself dan van die kerk en ander lidmate onttrek. By hierdie mense heers daar dikwels geestelike hoogmoed.
Klein groepies word gevorm wat hulleself afsonder in 'n soort askese. Die oorsake vir hierdie houding is tweeledig. Aan die een kant is hulle so deur ander besoekers beïnvloed dat hulle die werklike opdrag van Kwa Sizabantu, om lig in hulle eie kerke te wees, skoon miskyk. Aan die ander kant is dit ook so dat hierdie persone dikwels Christene is wat, voordat hulle Kwa Sizabantu besoek het, nog nie ver op die pad van heiligmaking gevorder het nie. Hulle is nog nie geestelik volwasse om die "radikale" teologie van Kwa Sizabantu te verteer nie. Dikwels is hierdie persone ook emosioneel onstabiel.[248]

'n Groot aantal besoekers se lewens getuig van ware geestelike groei en verdieping nadat hulle van Kwa Sizabantu af teruggekeer het. Hierdie persone getuig spontaan van hulle Christenskap, nie net met hulle lippe nie, maar ook met hulle lewenswandel. J. Müller se samevatting hieroor

---

247. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.70.
248. H.E. Basson: a.w., pp.107-108.

lui soos volg:

> Ten spyte van kritiek, was die groep eenstemmig daarin dat die besoek vir ons baie beteken het. Ons is opnuut met belangrike vrae gekonfronteer en dit het aanleiding gegee tot vrugbare onderlinge gesprekke. Ons is aangespoor tot groter diensbaarheid. Ons wil opnuut met alles vir die Here lewe, terwyl ons ook onvermoeid soek na die kennis van die volle waarheid.[249]

Sekuriteit

Gevalle van misdaad het al daar voorgekom, veral omdat Kwa Sizabantu grens aan Kwa Zulu. By die ingang is daar 'n wag wat rekord hou van inkomende en uitgaande voertuie. Daar is ook nagwagte wat gedurende die dienste en snags die terrein bewaak. 'n Begin is gemaak met die oprigting van 'n geëlektrifiseerde heining tussen Kwa Zulu en Kwa Sizabantu om ongemagtigde toegang te beperk. 'n Tweede geëlektrifiseerde heining is langs die aanloopbaan gespan met die doel om te verhinder dat nuuskieriges dalk voor die vliegtuig sal beland.[250]

Materiële behoeftes

Alhoewel Kwa Sizabantu groot bedrae geld spandeer aan voedsel, bouwerk, onderhoud van masjinerie, ens., word geen fondse van enige kerk, die publiek of enige instansie gevra nie.[251] In 1983 is begin om 'n nuusbrief uit te stuur (sien bylae 4) waarin van die werk vertel word.

---

249. J. Müller: Kwa Siza Bantu. (Ongepubliseerde verslag aan die Ned. Geref. Kerk Universiteitsoord in Pretoria i.v.m. 'n besoek aan Kwa Sizabantu) p.5; H.E. Basson: a.w., p.108.
250. G.J. Oosthuizen: a.w., p.48.
251. C.J. Botha en D.B. Dick: a.w., p.1; J. Müller: a.w., p.3.

Erlo Stegen het geen besware teen nuusbriewe waarin onder meer die materiële behoeftes gestel word nie. "Maar," voeg hy by, "dan moet die mense nie sê dat hulle slegs op die Here vir hul finansies vertrou nie".[252]

Dit wil voorkom of die Stegen-broers 'n groot bydrae lewer tot die finansies van die Sending - hoe groot is egter moeilik om te bepaal, want daar word nie maklik oor gepraat nie.[253] Verder ontvang hulle baie skenkings van besoekers. Dit is nie net in die vorm van geld nie, maar ook materiële goedere soos voedsel, beddens, voertuie, ens.[254]

Die werkers by Kwa Sizabantu is baie versigtig om nie kerke aanstoot te gee nie, veral nie deur materiële steun van kerke te vra nie. Na hulle ondersoek kom Botha en Dick dan ook tot die gevolgtrekking ... "dat ons in hulle geen bedreiging hoef te sien nie ook nie finansieel nie, omdat fondse nie gedreineer word uit die Ned. Geref. Kerk nie. Hulle is selfonderhoudend en ontvang in elk geval nie donasies van ander kerke nie".[255]

Die algemene indruk wat die besoeker kry, is dat niemand daar oorvloed het nie. Aan die ander kant is dit duidelik dat niemand enige gebrek ly nie. Heel tereg kan Kurt Koch sê: "Wie dit waag om op die Here se rekening te lewe, sal soms in die hoek gedrywe voel,[256] maar belewe dan tog later 'n oorvloed van die wonders van die Here".[257]

---

252. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.48-49.
253. Trevor Dahl: HB7.
254. K. Koch: a.w., pp.188-199.
255. C.J. Botha en D.B. Dick: a.w., p.3.
256. Daar was 'n dag wat die kosrekening tot R6006 was. Die uitkoms was 'n onbekende skenker wat die rekening betaal het.
257. K. Koch: a.w., p.188; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.48-50.

# HOOFSTUK VYF

## KWA SIZABANTU AS KERK

### Instituut of kerk?

Die merktekens van 'n ware kerk is die volgende:

> Die kerk verkondig die suiwer evangelie, dit bedien die sakramente soos Christus dit ingestel het en die kerklike tug word gebruik om die sondes te straf.[258]

Die werkers by Kwa Sizabantu beskou hulleself as 'n kerk, of meer spesifiek as 'n sendingkerk.[259] Daar bestaan verskille tussen persone wat navorsing gedoen het oor Kwa Sizabantu om uit te vind of dit 'n kerk is. So bv. noem I. Haasbroek hulle 'n ".... buite-kerklike beweging waarrondom daar baie vrae bestaan,"[260] terwyl B.J. van der Walt hom soos volg oor hulle kerkbegrip uitspreek:

> Kwa Sizabantu is as "Bybelhuis" geregistreer. Dis nie 'n Lutherse, Presbiteriaanse, Metodiste of wat se kerk ook al nie. Die ambisie is ook nie om uit die duisende wat al met Kwa Sizabantu kontak gehad het nog 'n nuwe kerk tot stand te bring nie. Vir hierdie mense is 'n offisieel-geïnstitueerde kerk blykbaar nie so belangrik nie - solank die werk in sy Koningkryk maar voortgang vind. Hoewel hierdie kerkbeskouing of afwesigheid van 'n kerkbeskouing vir mense wat nie in 'n sending-situasie werk nie, moeilik te begryp is, kan ons dalk tog iets daaruit leer.[261]

---

258. Nederlandse Geloofsbelydenis art. XXIX.
259. Trevor Dahl: HB1; Erlo Stegen: HB5.
260. I.J. Haasbroek: a.w., p.4.
261. B.J. van der Walt: a.w., p.10.

Daar is twee organisasies wat parallel langs mekaar loop met Erlo Stegen aan die hoof van albei. Beide het hul oorsprong in die werk van Anton Engelbrecht en Bibelhaus wat in hoofstuk een beskryf is. In wese is dit een organisasie met een doelstelling.[262]

Anton Engelbrecht het in 1969 die land verlaat en Bibelhaus het versplinter. 'n Aantal van die lidmate het by ander kerke in die omgewing aangesluit. Die grootste groep het egter vir Erlo Stegen gevra om die leierskap oor te neem. Erlo Stegen met 'n raad van drie trustees, nl. Bodo Stegen, Friedel Stegen en Hogart Joosten verteenwoordig hierdie groep. Hulle is aktief betrokke by al die werksaamhede van Kwa Sizabantu.[263]

Erlo Stegen was betrokke by die sendingwerksaamhede van Bibelhaus (vandag geregistreer as Bybelhuis) en Anton Engelbrecht by die blanke werksaamhede. Na die begin van die herlewing is die Kwa Sizabantu Sending gestig om bekeerlinge vanuit die heidendom te voorsien van 'n kerklike heenkome. Die beheer en organisasie van hierdie groep bestaan uit twee groepe. Die eerste is 'n raad van ongeveer 70 persone wat die beheer uitoefen en waarin swartes en blankes van beide geslagte dien. Op hierdie raad dien daar meer swartes as blankes. 'n Vergadering van ongeveer 22 lede beklee senioriteit bo die raad en alle beslissings wat nie deur die groot vergadering geneem kan word nie, word deur hulle beslis. Blankes is die meerderheid op hierdie vergadering. Erlo Stegen is die hoof van die Kwa Sizabantu Sending.[264]

Kwa Sizabantu het ongeveer 70 gemeentes wat oor Natal en Zoeloeland versprei is. Daar is ook 'n werkspunt aan die Witwatersrand met die setel van die blanke werker

---

262. G.J. Oosthuizen: a.w., p.50.
263. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.50-51.
264. Erlo Stegen: HB5; G.J. Oosthuizen: a.w., pp.51-52.

in Krugersdorp.[265] Hulle is ook werksaam in die Transkei en hou ook op uitnodiging dienste in Port-Elizabeth, Pretoria, Stellenbosch, in groot dele van Suidwes-Afrika en ook in die Suid-Afrikaanse Weermag.

Daar is ook al gearbei in Europa, veral in Duitsland en Switserland. Daar is egter geen permanente werkers in die lande nie. Die lidmaattal van Kwa Sizabantu beloop ongeveer 20 000 bekeerlinge vanuit die heidendom. Die kerklike struktuur is baie op die agtergrond en die institutêre karakter word nie beklemtoon nie.[266]

Belydenis

Kwa Sizabantu het wel 'n geskrewe belydenis nl. die Apostoliese Geloofsbelydenis, maar hulle bely dit nie openlik nie omdat daar soveel verskillende denominasies verteenwoordig word en omdat daar besoekers van alle denominasies kom.[267] Geen kerk funksioneer sonder 'n bepaalde belydenis nie. Jonker kom in dié verband tot die gevolgtrekking "... dat ook diegene wat geen belydenisgeskrifte wil hê nie, tog heimlik 'n sekere eenheid in belydenis het wat ook hulle Skrifuitleg bepaal".[268] Erlo Stegen se antwoord op die vraag na hul belydenis is: "Ons glo dat die Woord van die Here die maatstaf vir ons is".[269] Dit is duidelik dat die leiers op Kwa Sizabantu dit nie op die voorgrond wil stel dat hulle 'n geskrewe belydenis het nie.[270] Hulle voel ongeneë om hulle te laat bind deur 'n belydenisskrif. Dit is vir hulle belangrik om vir almal, aan watter denominasie hulle ook al behoort, tot seën te wees. Hulle wil nie dat sekere uitsprake oor geloofsake moontlike struikelblokke in die weg lê nie.[271] Natuurlik sal hulle besef dat 'n

---

265. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.51-52.
266. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.51-52.
267. Koos Greeff: HB.9; sien bylae 6.
268. W.D. Jonker: Simboliek, Ongepubliseerde nota's p.15.
269. Erlo Stegen: HB5.
270. Trevor Dahl: HB1; Erlo Stegen: HB5.
271. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.51; C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.2; B.J. van der Walt: a.w., p.10; Trevor Dahl: HB1.

mens sonder 'n belydenisskrif tog sekere uitsprake kan maak wat op 'n besondere oortuiging rus en waaraan andersdenkendes ook aanstoot kan neem. Daar word soveel moontlik ruimte gelaat vir die werking van die Heilige Gees, ruimte wat moontlik deur 'n belydenisskrif beperk mag word.[272]

'n Belydenisskrif as amptelike dokument het sekere voordele en funksies en speel 'n belangrike rol in enige kerk, maar dit is tog nie onontbeerlik nie. Veral wanneer 'n kerk nog 'n hegte eenheid vorm, die leiers sterk en bekwaam is, die leiding van die Heilige Gees duidelik ervaar word en op kernwaarhede van die Skrif gekonsentreer word, kan sonder 'n duidelike belydenis voortgegaan word. Aangesien hierdie omstandighede in 'n mindere of meerdere mate op Kwa Sizabantu gevind word, is dit begryplik dat 'n geskrewe konfessie nie as noodsaaklik aangevoel word nie.[273]

In die lig van Erlo Stegen se agtergrond en opleiding is dit duidelik dat die leer van Kwa Sizabantu gebaseer is op die belydenis van die Evangelies-Lutherse Kerk. Volgens Doekes berus hierdie kerk se belydenis op die Augsburgse Konfessie van 1530 en die Kleine Kategismus van Martin Luther.[274]

Gemeet aan die belydenisskrifte van die Ned. Geref. Kerk - die drie formuliere van eenheid - word hulle ook baie Skriftuurlik gevind soos aangedui sal word. Dit is veelseggend dat oor onderwerpe uit die drie formuliere as teks, al op Kwa Sizabantu gepreek is.[275] Die kernpunte van hulle leer sal in hoofstuk sewe breedvoerig bespreek word.

---

272. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.51.
273. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.51.
274. L. Doekes: Credo, p.194.
275. G.J. Oosthuizen: a.w., p.54.

Woordbediening

Die verkondiging van die Evangelie is die primêre taak van Kwa Sizabantu. Hulle hou hulle glad nie besig met ander maatskaplike en sosiale opheffingstake soos die bou van skole en hospitale nie. Die verkondiging van die Evangelie geskied hoofsaaklik deur die prediking en dan ook in persoonlike gesprekke. Normaalweg is daar elke aand 'n diens wat skriflesing, gebed en 'n boodskap insluit. Dit word bygewoon deur personeel en besoekers. 'n Kenmerk van al die dienste is dat die gehoor (besoekers en personeel) nie baie aktief betrokke is nie. As gevolg van die groot aantal besoekers is sang, wat die enigste aktiwiteit van die gehoor is, baie moeilik en slegs enkele liedere word gesing. Die swartes sing heelwat liedere. Die boodskap is gewoonlik in Engels en Zoeloe. Dit word dan in die ander tale wat teenwoordig is, getolk vanaf die kansel en ook vir kleiner taalgroepe in die gehoor. Die dienste duur vanaf 'n halfuur tot meer as twee ure. Gedurende die naweke en besiger tye is daar tot drie dienste daagliks.[276]

Wanneer daar in gebiede in Zoeloeland gepreek word, is die besit van Bybels meer die uitsondering as die reël. Hier vervul die prediking 'n onvervangbare rol. Maar ook waar die Bybel beskikbaar is en saamgebring word na die diens, is dit die prediking wat die middel is. Die Woord word in sy volle waarheid verkondig.[277]

Nadat die Here self begin het om deur Sy Gees vir Erlo Stegen en sy groep toe te rus, het die prediking wat voorheen kragteloos was 'n nuwe oortuigingskrag gekry. Mense wat sonder God voortgespoed het na die afgrond waarvan hulle nie eens bewus was nie, sien skielik die ewigheidsge-

---

276. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.72-73.
277. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.41.

vaar voor hulle opdoem. Hul verlore toestand word 'n wrede werklikheid, hul sondes 'n ondraaglike las. Sonder om te let op moeite, afstand of tyd, begin hulle soek om bevry te word. Dan, as deur die verkondiging die weg tot die verlossing aangewys is en die wete deurbreek dat hulle wel bevry is, verander die geween in gelag en blydskap as vrug van die Gees, vul die lewe. Met groot vrymoedigheid word dan ook restitusie gedoen wanneer 'n medemens benadeel is. Omdat daar tot 'n werklike ontmoeting met die lewende God gekom is, is daar dan ook by die gelowige 'n lewende verlange om uit dankbaarheid die heiligmaking na te jaag en in alles die wil van God te probeer soek.[278]

Oor die opneem van bekeerdes na die prediking laat Dreyer, Odendaal en Eloff hulle soos volg uit:

> Nadat die Woord verkondig is, word daar geen oproep gedoen (die sg. "call") dat bekeerdes na vore moet kom of hulle geloof op 'n ander wyse moet illustreer nie. In die woorde van een van Stegen se broers: "Die Heilige Gees doen self die 'call'". Persone wat geraak is in die prediking kom ná die tyd na die prediker. 'n Span helpers staan die prediker by. 'n Gesprek word met die "geraakte" of "bekeerde" persoon gevoer, sondebelydenis by die persoon volg meestal, waarna 'n gebed gedoen word.[279]

Van Rooy laat hom ook oor hierdie aspek van die pastorale gesprek na en tydens die prediking uit:

> Wanneer die predikers van Kwa Sizabantu optree, moet daar altyd 'n aantal medewerkers gereed staan om ongelowiges wat onder die indruk van hul skuld en verlorenheid gebring word, na buite te neem, sodat die orde nie versteur

278. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.41.
279. T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.9; H.E. Basson: a.w., p.46.

word nie en hulle daar buite help om die boodskap van vergifnis te verstaan en te aanvaar.[280]

Alhoewel Erlo Stegen uitgesproke teen die sogenaamde "altar call" van die Amerikaanse opwekkingsprediking is,[281] is opgemerk dat hy wel tydens veldtogte aan die einde van 'n preek dié wat behoefte daartoe het, uitnooi om na die diens agter te bly en met hom of van die spanlede te gesels. Daar word egter nie 'n oproep gemaak om na vore te kom voor al die ander teenwoordiges nie. Dit is verbasend hoe baie persone dan ook wel na so 'n diens agterbly om geestelike gesprekke met die medewerkers te voer! Op Kwa Sizabantu self gebeur dit byna sonder uitsondering dat 'n hele klompie mense ná die diens op hulle plekke bly sit om sélf deur middel van gebed met die Here reg te maak. Na 'n diens is daar gewoonlik ook 'n hele aantal persone, dikwels van die Blanke besoekers, in die voorportaal van die hospitaal waar hulle hulle beurt afwag vir 'n pastorale gesprek. Hierdie pastorale gesprekke vind déúr die dag plaas, alhoewel daar gewoonlik 'n toeloop net na 'n diens is.[282]

'n Belangrike aspek van die pastorale gesprek is belydenis.[283] "Die aflegging van sonde en sondebelydenis speel 'n groot rol - maar dan as uitvloeisel van 'n dankbare en toegewyde hart. Daar is egter geen voorgeskrewe reël wat in hierdie verband voorgehou word nie."[284] Al die

---

280. J.A. van Rooy: a.w., p.7.
281. Erlo Stegen: HB5; T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.9; H.E. Basson: a.w., p.46.; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.42-43.
282. H.E. Basson: a.w., p.47.
283. K. Koch: a.w., p.30; T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.9; H.E. Basson: a.w., p.47.
284. C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.2.

leiers op Kwa Sizabantu is dit eens dat hardop belydenis voor 'n pastor nie absoluut noodsaaklik is nie.[285] Erlo Stegen stel dit baie duidelik dat dit beslis nie dieselfde is as die Roomse bieg nie. Dit het geen sakramentele betekenis nie.[286] Die doel van die sondebelydenis voor 'n pastor is in die eerste plek dat dit die persoon wat belydenis doen, bevryding van daardie sondes laat ervaar. Dikwels word nie erns gemaak met stille belydenis voor God nie, maar as die persoon sy sondes hardop voor God bely, maak hy groter erns daarmee. Die gevolg is dat hy werklik bevryding en vergifnis ervaar.[287] Verder dien hierdie belydenis ook daartoe om die pastor te help om "agter" die persoon wat hulp soek, se probleme te kom, 'n metode wat vandag deur baie sielkundiges gebruik word.[288] Belydenis word nie in die openbaar gedoen nie, maar voor 'n pastor.[289] Dikwels geskied hierdie sondebelydenis vir 'n paar opeenvolgende dae. "Pasiënte" word soms gevra om hulle sondes op papier neer te skryf en dit dan na die pastor te bring om te bely.[290] Ten spyte van die feit dat die leiers op Kwa Sizabantu beslis alle moontlike sakramentele betekenis van die sondebelydenis afwys, kom dit tog voor asof sommige van die medewerkers en veral pasiënte 'n vorm van sakralisering aan die belydenis toeken. Die rede daarvoor is waarskynlik die geweldige bevryding wat hierdie mense ervaar het nadat hulle bewus geword het van die feit dat Christus hulle sonde waaragtiglik vergewe het. In hierdie opsig is hulle sterk Calvinisties.[291]

---

285. Friedel Stegen: HB7; Trevor Dahl: HB7; Erlo Stegen: HB5; H.E. Basson: a.w., p.47.
286. Erlo Stegen: HB5.
287. Friedel Stegen: HB7; Trevor Dahl: HB7; Erlo Stegen: HB5; Dave Griesel: T14A; H.E. Basson: a.w., pp.48-49.
288. Erlo Stegen: HB5.
289. Erlo Stegen: HB5.
290. Dave de Villiers: HB7.
291. Dave de Villiers: HB7; Dave Griesel: T14A; Lydia Dube: HB5, Dr. A. Sizoo: Johannes Calvijn Institutie, Boek 3, Hoofstuk 4, pp.117-123.

'n Verdere punt van belang wat die pastorale gesprek betref, is die erns wat met restitusie gemaak word.[292] Van 'n persoon wat tot bekering gekom het, word verwag om "reg te maak" met die persoon teenoor wie hy of sy gesondig het. Ook hier geld geen vaste reël nie - restitusie word slegs gedoen waar die Heilige Gees iemand daartoe lei.[293]

Ten spyte van punte van kritiek, word oor die algemeen tog baie positief teenoor die prediking geoordeel:

Die prediking is eenvoudig, kragtig en skriftuurlik, sonder gevoelsopsweping. Die predikers is waarlik oortuig van wat hulle verkondig en werklik bekommerd oor die nood van die mense.[294] Die verkondiging is nooit selfgerig nie. Daar is geen sprake van enige vorm van geesdrywery nie.[295] In die prediking word die persoonlike verhouding met God sterk beklemtoon, erns word gemaak met die verskriklikheid van sonde, terwyl die oordeel van God dikwels binne die gesigsveld gebring word. 'n Hoë persoonlike morele standaard word vir die hoorders voorgehou. Nie alleen word seksuele losbandigheid en ongehoorsaamheid aan die ouers as growwe sondes aangemerk nie, ook teen die rook- en drinkgewoonte word meermale gepreek.[296]

Die vlugtige besoeker by Kwa Sizabantu mag die indruk kry dat daar 'n moralistiese prediking in swang is wat alleen maar die dwaling van werkheiligheid kan bevorder. Dit mag ook lyk asof sommige predikers besig is om die simptome - allerlei sondes - te behandel, terwyl die oorsaak daarvan, die ingebore sondigheid, misgekyk word. Die leiers is egter pynlik bewus van die sondige aard van die mens.

---

292. Erlo Stegen: HB5; Dave Griesel: T14A.
293. Erlo Stegen: HB5.
294. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.41; B.J. van der Walt: a.w., p.10.
295. J. Müller: a.w., p.3.
296. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.41.

Hulle glo dat die ewige lewe nie net langs die weg van goeie werke en 'n skoon lewe bereik kan word nie. Wat hulle wel duidelik wil onderstreep, is dat die geloof sigbaar moet word in 'n lewe wat diensbaar aan God is en nie aan sonde en magte nie. Wat hulle vir die Christenhoorder wil inskerp, is dat die genade van God beantwoord moet word deur 'n lewe van selfontseggende toewyding.[297]

Daar word dikwels eie gedagtes in die Skrifgedeeltes ingelees, miskien omdat die betrokke gedeeltes nie so reg verstaan word nie. Allegoriese prediking word dikwels gebruik met die gevolg dat die eintlike Skrifboodskap van 'n betrokke gedeelte dikwels nie tot sy reg kom nie. Die Skrifboodskap van die betrokke gedeelte waaroor gepreek word, word soms nie helder en volledig gehoor nie. Hierdie gebrek kan veral na een faktor herlei word - gebrek aan deeglike teksuitleg. As die Gees van die Here werk, is 'n minder geslaagde teksuitleg nie 'n hindernis nie.[298]

Erlo Stegen kan die Woord met gesag verkondig. Sy teologiese opleiding, Bybelkennis, ervaring sowel as die leiding van die Heilige Gees, lê ten grondslag van sy kragtige, skrifgetroue prediking. Hy probeer om sy voorbereiding so deeglik moontlik te doen. Hy bid eers die Here om 'n "woord". Wanneer die Here vir hom 'n boodskap uit die Woord op sy hart lê, gaan hy, sover moontlik, die oorspronklike teks na en bekyk hy die konteks, want hy sê: "when you take the text out of its context you have a pretext". Hy raadpleeg ook kommentare en ander naslaanwerke oor die betrokke Skrifgedeelte.[299]

---

297. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.41.
298. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.41-42.
299. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.42.

Die ander predikers op Kwa Sizabantu het nie dieselfde opleiding as Erlo Stegen nie, daarom kan 'n mens tekortkominge in die prediking verwag. Vir hulle is die hoofsaak egter om gehoorsaam te wees aan die opdrag: Gaan en verkondig.[300]

Sakramente

Om waarlik kerk te wees, moet die gemeente nie alleen luister wat die Gees deur die Woord sê nie, maar moet ook die sigbare tekens tot hul reg kom. Die sakramente as sigbare Woord moet die Skrif as hoorbare Woord vergesel.[301]

Die Natalse Sinode het die volgende uitsprake oor Kwa Sizabantu gemaak wat die sakramente betref: "Die kerk bedien die sakramente, nl. die Doop en die Nagmaal. Die ampte hou toesig oor die gebruik van die sakramente. Die doop word slegs op aanvraag bedien. Daar word nooit oor die doop met mense gepraat nie. Lede van ander kerke, selfs al sou hulle daarom vra, word nooit hier gedoop nie. Selfs by kategese word die doop nie eens genoem nie. Waar die doop wel bedien word, geskied dit deur onderdompeling."[302] Botha en Dick kom ook tot hierdie gevolgtrekking betreffende die sakramente.[303]

"Dit is redelik duidelik dat veral die doop nie 'n baie prominente rol speel nie. Die feit dat nooit oor die doop gepraat word nie en dat selfs by kategese die doop nie eens genoem word nie, skep wel die indruk dat die Bybelse eis van die doop onderwaardeer word en nie ten volle tot sy reg kom nie."[304]

---

300. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.42.
301. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.56.
302. Agenda van die Natalse Sinode van die Ned. Geref. Kerk (1983). 'n Ondersoek na die aktiwiteite en leer van Kwa Sizabantu: p.571
303. C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.2.
304. Natalse Sinode 1983: a.w., p.571

Dreyer, Odendaal en Eloff dui onder andere op die volgende negatiewe aspek van Kwa Sizabantu: "... onderbeklemtoning van die nagmaal en kinderdoop".[305] B.J. van der Walt spreek hom soos volg daaroor uit:

> Ook wat die bediening van die sakramente betref, word nogal onortodoks opgetree. Die doop word op versoek bedien en die nagmaal word ook nie op vasgestelde tye gevier nie.
>
> Vir diegene wat die Nederlandse Geloofsbelydenis art. 29 as die absolute finale maatstaf vir waar en vals hier wil aanlê, kan dit natuurlik nog 'n rede vir veroordeling wees.[306]

Alhoewel Kwa Sizabantu volgens Van der Walt nie 'n kerk wil wees nie, spreek hy hom tog positief oor bg. uit:

> Die sendingsituasie waarin hierdie mense werk - hulle is slegs 'n Bybelhuis en wil nie 'n nuwe kerk wees nie - laat ons dit egter beter begryp.[307]

Uit al bg. is dit duidelik dat daar wel sekere punte van kritiek teen die praktyk van die bediening van die sakramente ingebring kan word. Die belangrikste is die feit dat dit nie gereeld bedien word en verpligtend gemaak word nie.[308]

Dit is baie moontlik dat die sakramentsbeskouing wat in Erlo Stegen se jeugjare aangedien is en waarmee ook hul predikant, Anton Engelbrecht, nie kon saamgaan nie, veel gedoen het om hierdie terughoudendheid in die hand te

---

305. T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.21.
306. B.J. van der Walt: a.w., p.10.
307. B.J. van der Walt: a.w., p.10.
308. H.E. Basson: a.w., p.62.

werk. Volgens Engelbrecht en Erlo Stegen is daar destyds in die plaaslike Evangelies-Lutherse Kerk die nadruk so sterk laat val op die waarde van die sakramente, veral die doop, dat die indruk gelaat is dat die deelname daaraan genoegsaam vir die mens se saligheid is. Hierdie wanindruk het sy wortels in Luther se eie sakramentsbeskouing. Hy kon hom nie heeltemal losmaak van die Roomse beskouing wat die doop as noodsaaklik vir die saligheid geag het nie. Deur die werking van die Woord van God het die doop dan die bad van die wedergeboorte geword. Terwyl Luther nog die klem geplaas het op die Woord wat die doop sy saligmakende kwaliteit sou gee, het die aksent waarskynlik hoe langer hoe meer verskuif van die krag van die Woord na die krag van die doop. Ook Luther se nagmaalsbekouing wat grens aan die van die Roomse Kerk, leer die werklike teenwoordigheid van Christus in, met en onder die tekens van brood en wyn.[309]

Natuurlik is daar troos in die sakramente, maar as gevolg van onkunde oor die waarde van die sakramente en deur onduidelike of selfs onskriftuurlike prediking daaroor, kan dit gebeur dat die mens se persoonlike en gewillige betrokkenheid by die verlossingsgebeure geïgnoreer word. Die feit dat Carl Stegen, Erlo se vader, dit nie kon aanvaar, soos geleer is, dat die mens niks meer nodig het as om gedoop te wees nie, was dan ook die belangrikste rede waarom hy die kerk verlaat het.[310]

Wanneer die mens meen dat die doop genoegsaam vir sy saligheid is, gebeur dit so dikwels dat 'n valse gerustheid

---

309. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.57; Erlo Stegen HB2, HB3; G.C. Berkouwer: De Sacramenten: pp.278-296; L. Berkhof: Systematic Theology, p.627, W.D. Jonker: Die Genademiddels: p.9.

310. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.57.

hom innestel in die lewe van die lidmaat. Bewus van hierdie gevaar, soos gesien teen die agtergrond van die gebeure in die gemeente waarin Erlo Stegen hom in sy jeugjare bevind het, is dit begryplik dat hy as leier van Kwa Sizabantu die sakramente nie so sterk wil beklemtoon nie. Dwarsdeur die eeue heen was daar diegene wat die sakramente uit gewoonte en bygelowigheid gebruik het. Waar die bygeloof byna gedurig by die Swartman om die hoek loer, is dit nie alleen denkbaar nie, maar gebeur dit ook dat aan brood en wyn, so plegtig bedien, besondere en selfs magiese kragte toegeskryf word. In die lig hiervan is dit verstaanbaar dat Erlo, wat hoofsaaklik onder die Zoeloes werk, die sakramente nie so op die voorgrond wil bring nie.[311]

Erlo Stegen wys daarop dat Paulus, die groot sendeling, gesê het dat Christus hom nie gestuur het om te doop nie, maar om die evangelie te verkondig (1 Kor 1:7). Dit gaan by Kwa Sizabantu nie in die eerste plek om die cpbou en organisering van 'n kerk wat volgens vaste bepalinge en reglemente funksioneer en vaste tye vir die doop en die nagmaal het nie.[312]

Wanneer die doop wel by Kwa Sizabantu bedien word, is die dopelinge byna sonder uitsondering mense wat tot bekering en tot geloof in Christus gekom het. Volgens Erlo Stegen het hulle wel lank gelede ook kinders gedoop, maar tans word die kleintjies ingeseën om na hul bekering gedoop te word. Tog is hulle nie teen die kinderdoop nie. Erlo Stegen besef dat 'n mens die getuienis vir die kinderdoop nie ligtelik kan verontagsaam nie. Hy is bewus, soos hy dit self stel, van dieptes wat die verstand te bowe gaan.

---

311. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.58; G.J. Oosthuizen: a.w., pp.64-65.
312. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.58.

In die sendingopset van Kwa Sizabantu is die grootdoop voor die hand liggend - die evangelie kom na die heidene, hulle kom tot bekering en ontvang die doop. Die voorkeur vir die grootdoop word nie net deur die sendingsituasie bepaal nie. Die indruk word tog gewek dat die grootdoop as meer skriftuurlik as die kinderdoop beskou word. Dan moet 'n mens ook nie vergeet dat die herinnering aan die te swaar gewig wat die kinderdoop in Erlo Stegen se jeugjare gekry het, ook daartoe kan bydra nie. Aan die ander kant, kry 'n mens tog ook die indruk dat Erlo Stegen self nie ongeneë sou wees om die kinderdoop te bedien as gelowige ouers dit verlang en hulleself kan verantwoord nie.[313]

Waarteen op Kwa Sizabantu gewaak word, is dat die doop nie as iets bykomstigs tot die werk van Christus gereken word nie. Verlossing is nie Christus plus die doop nie. Dit is moontlik ook met die oog op hierdie wesenlike gevaar van die "plus" dat nie so veel van die doop gemaak word nie. Nuwe bekeerlinge word nie onmiddellik gedoop nie. Hulle moet eers met hul lewens bewys lewer dat hulle die Here werklik volg voordat hulle die doop as teken van die afwassing van sondes en die inlywing in 'n nuwe gemeenskap kan ontvang. Kwa Sizabantu is nie daarop uit om proseliete te maak en lidmate te soek nie. Hulle soek volgelinge vir Christus. Om hierdie rede maak hulle geen lidmaat van 'n ander kerk tot lidmaat nie, doop niemand van 'n ander kerk nie, en doop ook niemand wat reeds gedoop is nie. Op hierdie manier probeer Kwa Sizabantu nie alleen om goeie verhoudinge met ander kerke te handhaaf nie, maar erken ook daarmee die geldigheid van die doop wat in ander kerke bedien is. Die wyse waarop die doop by Kwa Sizabantu bedien word, is gewoonlik deur onderdompeling, maar ook hiervoor is daar geen vaste reël nie.[314]

---

313. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.58.
314. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.57.

Die nagmaal, soos die doop, word deur Erlo Stegen en sy voltydse medewerkers bedien. Daar is geen vaste reëls en vaste tye vir die viering van die nagmaal neergelê nie. Alle kinders van die Here is vry om deel te hê aan hierdie sakrament. Gewoonlik word die aanwesiges gewys op die verantwoordelikheid by die gebruik daarvan. Ook word die voornemende nagmaalsgangers tot selfondersoek opgeroep. Normaalweg word uit die Bybel die gedeeltes gelees wat op die nagmaal slaan, waarna die brood en wyn dan bedien word. Ten spyte van sy Lutherse agtergrond is Erlo Stegen se nagmaalsbeskouing meer gereformeerd as Luthers. Hy voel hom nie tuis by die Lutherse leer van die werklike teenwoordigheid van Christus in, met en onder die tekens van wyn en brood nie. Dit gaan eerder vir hom oor wat die nagmaal wil uitbeeld en wat dit vir die nagmaalsganger in sy geloofslewe wil beteken. Soos met die doop word ook die nagmaalsbeskouing nie op die spits gedryf nie. Erlo Stegen heg groot waarde aan die goeie verhouding met ander kerke. Hy wil nie dat hul nagmaalsbeskouing wat afwyk van die kerk waaruit hul kom en waarmee hulle goeie samewerking het, 'n oorsaak van onenigheid moet wees nie. Moontlik is dieselfde oogmerk van goeie verhoudinge met ander kerke ook 'n rede vir die terughoudendheid by die leer oor en die bediening van die sakramente.[315]

Tug

Sonder die tug kan die kerk ook nie kerk wees nie .... Die tug wil die eer van God beskerm, wil die verderf uit die kerk weer en wil die lidmaat van sy dwaling bekeer.[316] Kerklike tug dra 'n geestelike karakter en is Woordverkondiging.[317] Kerklike tug is die onderhandelinge van die kerk

---

315. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.57-58.
316. J.A. Heyns: Dogmatiek, p.376.
317. T.H.N. Sadler: Die kerklike tughandeling, pp.9-10.

met sy lidmate wat sondig, ten einde hulle daartoe te beweeg om af te sien van die kwaad en waardig die evangelie te wandel.[318]

Die tug funksioneer baie goed op Kwa Sizabantu: "Onderlinge tug en kontrole word streng toegepas".[319] Wanneer dit gebeur word dit streng, maar liefdevol gedoen. Erlo Stegen sê: "Die pad wat ons gaan, is smal".[320]

In die praktyk kom dit daarop neer dat die lede mekaar vermaan, selfs oor sonde wat die dader daarvan as gering ag. As dit gaan oor growwer of ernstiger misdrywe en die persoon wat vermaan is, steur hom nie aan die vermaning nie, gaan nog iemand saam na hom. 'n Onberoulike houding of volharding in die kwaad lei dan daartoe dat die gemeente daaroor ingelig word. Nou word die afgedwaalde 'n kans gegee om die kwaad af te sweer en tot die goeie weg terug te keer. Dit is egter nie genoeg dat hy sê hy het berou nie. Sy saak moet met God reggestel word, maar sy lewe vorentoe moet ook wys dat hy weer die regte koers gekry het. Volhard hy egter in sy sonde, word hy, in die woorde van Matt 18:17, beskou as 'n heiden wat 'n hartgrondige bekering nodig het.[321]

Hierdie konsekwente deurvoer van die tug by Kwa Sizabantu dra seker veel daartoe by dat die lewe van die gelowiges daar mooi getuienisse van hul Christen-dissipelskap lewer. Die onderlinge vermaninge en teregwysinge kan nie anders as om by hulle dit in te skerp dat hulle waardig die evangelie en hulle roeping moet wandel nie.[322]

---

318. W.D. Jonker: En as jou broer sondig, p.6.
319. C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.2.
320. Erlo Stegen: HB3.
321. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.60; Erlo Stegen: HB3; Fano Sibisi: HB11.
322. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.60; J. Müller: a.w., p.2.

Die ampte

Alhoewel die verkiesing minder formeel is en die funksionering minder opvallend as by ander kerke of gemeentes, ontbreek die ampte nie by Kwa Sizabantu nie. Die ooglopendste amp is die van prediker. Dan is daar ook die amp van evangelis, ouderling en diaken. Ook hulle mag preek.[323]

Opvallend is dit hoeveel ruimte vir die persoonlike gawes van die mens en die werking van die Heilige Gees by die verkiesing tot die ampte gegee word. Wanneer daar 'n groep mense tot bekering kom, duur dit nie lank nie of dit word bekend wie besondere gawes of talente het. Van hierdie persone wat, in die woorde van Erlo Stegen, "so te sê self deur God gesalf is", word dan tot die ampte verkies. As so 'n persoon na vore kom en sê hy voel dat die Here hom in 'n bepaalde amp of vir 'n besondere taak wil gebruik, word so een eers 'n proeftydperk gegun, volgens die vereiste van 1 Tim 3:10. As deur sy gedrag en vrug blyk dat die Here hom werklik geroep het en hy verder aan die vereistes van 1 Tim 3 voldoen, word hy verkies tot die besondere amp. In die praktyk kom dit daarop neer dat iemand vanweë sy toegewyde lewe, Christelike ywer en natuurlike leierskap, raakgesien en in die amp gestel word. Die indiensstelling geskied dikwels onopvallend; daar is geen bevestigingsformulier nie. Soms word die gekose persone by 'n spesiale diens in die amp gestel.[324]

Dit is nie altyd duidelik wie by Kwa Sizabantu in die besondere ampte dien nie. Die vernaamste rede hiervoor is dat die amp van die gelowige self effektief funksioneer.

---

323. T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.5; Erlo Stegen: HB5; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.59.

324. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.59; Erlo Stegen: HB5.

Dit word dan ook by Kwa Sizabantu beklemtoon dat die besondere ampte nie alleen die werk kan en moet doen nie. Elke Christen moet 'n werker in die wingerd van die Here wees, soos hy kan, waar hy kan en wanneer hy kan.[325]

Lidmaatskap

Een van die doelstellings by Kwa Sizabantu is om mense in gemeentes en tot 'n kerk saam te snoer. Bekeerlinge uit die heidene word tot 'n gemeente versamel of by een van Kwa Sizabantu se bestaande gemeentes ingeskakel. Waar dit egter mense betref wat reeds 'n kerkverband het, al is hulle dan ook vir alle praktiese doeleindes kerkvervreemd, is die leiers op Kwa Sizabantu nie so geneë om hierdie lidmate in hul geledere op te neem nie. Selfs wanneer van hierdie mense by Kwa Sizabantu tot bekering kom, word hulle nie sonder meer lidmate van die Kwa Sizabantu Kerk nie.[326] Persone wat verbonde is by die Sending word nie gevra om bande met hulle eie kerke te verbreek nie. Elke persoon se kerklidmaatskap word gerespekteer. Blankes wat medewerkers word, kan lidmaatskap van die kerk ontvang.[327]

Daar is verskeie redes vir hierdie versigtige houding. Een rede is dat diegene wat die lig ontvang het, eerder terug moet gaan na hul eie gemeentes en kerke om ook daar die lig van Christus te laat skyn. Nog 'n rede is dat Kwa Sizabantu goeie verhoudinge met alle kerke wil handhaaf en dus nie daaraan wil dink om ander kerke se lidmate in sy eie geledere op te neem nie. 'n Ander rede wat Erlo Stegen self gee, is dat mense wat in 'n besondere kerk ontevrede voel en gedurig maar fout vind, dikwels in 'n ander kerk ook nie gelukkig en tevrede is nie.[328]

---

325. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.59.
326. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.55.
327. C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.2; Erlo Stegen: HB5.
328. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.55.

Alhoewel dit by Kwa Sizabantu besef word dat dit nodig is om die bekeerdes saam te voeg in 'n gemeente met die oog op geestelike opbouing, onderlinge hulp, bemoediging en aktivering, word 'n gereglementeerde kerk blykbaar nie as so belangrik beskou nie. Die hoofsaak is dat mense vir Christus ken en tot sy eer en tot beswil van mekaar sal leef. Solank die werk van die koninkryk van God maar voortgaan, word bepalinge, organisasie en getalle van die sigbare kerk as van minder belang beskou. Die leiers kan dan ook nie 'n redelike presiese aanduiding gee van die aantal lidmate van die Kwa Sizabantu Kerk nie. Bekeerdes word sonder seremonie tot die gemeente gevoeg en geen lidmaatrekords word gehou nie.[329]

Hierdie ongekompliseerde wyse van inskakeling van bekeerdes by die gemeente staan in skrille kontras tot die meeste kerke wat groot waarde heg aan duidelike voorskrifte en deeglike voorbereiding vir lidmaatskap. Miskien vertoon Kwa Sizabantu se manier van doen iets van 'n reaksie teen die formele werkwyse waar mense na 'n lang voorbereiding plegtig as lidmate bevestig word, terwyl sommige van hulle tog nie die geloofsekerheid van die verlossing in Christus het nie. Hierteenoor herinner die eenvoudige, byna onopgemerkte manier waarop bekeerlinge by Kwa Sizabantu opgeneem word 'n mens aan die Skrifwoord uit Handelinge 2:47: "Die Here het elke dag mense wat gered is, by die gemeente gevoeg."[330]

Daar moet onthou word dat die Kwa Sizabantu Kerk nog jonk is, in 'n sendingsituasie opereer en veel ruimte vir die Heilige Gees wil laat. Om hierdie redes is die werkwyse, ook ten opsigte van lidmaatskap, nog so dikwels spontaan en informeel.[331]

---

329. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.55.
330. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.55.
331. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.56.

Uit bg. kan die gevolgtrekking gemaak word dat daar wel van Kwa Sizabantu gepraat kan word as 'n kerk in die Bybelse sin van die woord. Die benaming Kwa Sizabantu Kerk is reeds tereg gebruik, want die Woord word suiwer verkondig, die sakramente word bedien en die tug funksioneer. Teologies is daar geen rede waarom Kwa Sizabantu nie as kerk beskou kan word nie.

Doelstellings

Dit is moeilik om presies te bepaal wat die doelstellings van Kwa Sizabantu is. Die mense het, soos reeds gesê, geen belydenis nie en geen vooropgestelde program nie[332] en boonop werk hulle nie net onder die Zoeloes nie, maar ook onder die Indiërs, Kleurlinge, Swazi's en van die swart stamme in Suidwes-Afrika. Daarby kan ons sê dat hulle ook werk onder die blankes en die groot getalle mense wat hulle besoek, van wie baie van oorsese lande is.[333] Dit blyk dat die beweging 'n vierledige doel het.

Die eerste en belangrikste doelstelling is "om die wil van die Here in ons lewens te doen".[334] Die klem op hulle eie persoonlike verhouding met die Here is vir hierdie mense besonder belangrik. "Die mens moet sy saak regmaak met die Here. Die geloofslewe moet gesond groei. Die Gees moet nie weerstaan word nie. Daaglikse bekering is nodig."[335] Op 'n vraag wat hulle prioriteit is, antwoord Erlo Stegen soos volg: "Die Here Jesus moet vir ons van groter belang wees as enigiets anders - selfs die redding van siele.

---

332. C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.2; Erlo Stegen: HB5.
333. T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.11.
334. Trevor Dahl: HB1, M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.39; H.E. Basson: a.w., p.43.
335. T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.5; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.39; H.E. Basson: a.w., p.43.

Ek kan besig wees met redding van siele, maar my lewe is nie reg met God nie. Die regte sielewenner is dié persoon wat reg is met die Here".[336] Dit kom dus voor dat die eie persoonlike geloofsverhouding met die Here vir hierdie mense 'n doel op sigself is. Alle ander doelstellings vloei hieruit voort.

Die tweede doelstelling is dan om mense te help.[337] Alhoewel geestelike hulp voorrang geniet[338], is dit duidelik dat hulle tog aan die ander aspekte van menswees aandag gee.[339]

Die groot klem val op bekering. Trevor Dahl sê dat hulle so besig is om na mense se geestelike nood om te sien, dat hulle eenvoudig nie tyd het om veel aandag te gee aan bv. skole nie. Volgens hom is dit so dat sendelinge dikwels baie aandag aan ander dinge gee omdat daar geen vrug (in 'n geestelike sin) op hulle arbeid is nie. Die mens se siel is die belangrikste, nie sy liggaam nie.[340] Die leiers is deeglik bewus daarvan dat Jesus ook aandag aan die liggaamlike gegee het en daarom word by Kwa Sizabantu aan beide die geestelike en liggaamlike aspekte van die mens aandag gegee. Mense kry byvoorbeeld gratis etes en kan in sommige gevalle ook finansieel gehelp word.[341]

---

336. Erlo Stegen: Hb5; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.39; H.E. Basson: a.w., p.43.
337. Trevor Dahl: HB1; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.39; H.E. Basson: a.w., p.43.
338. B.J. van der Walt: a.w., p.10; Trevor Dahl: HB1; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.39; H.E. Basson: a.w., p.43.
339. Erlo Stegen: HB3; Trevor Dahl: HB1; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.39; H.E. Basson: a.w., p.43.
340. Trevor Dahl: HB1; H.E. Basson: a.w., p.44.
341. Erlo Stegen: HB3; Trevor Dahl: HB1; H.E. Basson: a.w., p.44.

Die derde doelstelling van Kwa Sizabantu is om, in die woorde van Erlo Stegen, as "impuls" te dien. 'n Groot aantal mense uit bestaande kerke het deur die verkondiging wat van Kwa Sizabantu uitgegaan het veel seën ontvang. Sodanige lidmate uit ander gemeentes kan nie sonder meer by Kwa Sizabantu aansluit nie. Aan hulle is die boodskap: Gaan terug na die kerk waaraan jy behoort en wees daar die lig en die sout. Die seën wat ontvang is, moet aangegee word. Dit het dan ook al gebeur dat Sioniste wat onder die prediking van Erlo Stegen en sy span tot bekering gekom het, met die verlossingsboodskap na hul eie groep teruggegaan het. Die gevolg was dat byna die hele groep hulle tot Christus bekeer het. Met hierdie oogmerk, naamlik om 'n impuls te wees, word terselfdertyd ook die tweede doelstelling gedien - om mense tot hulp en seën te wees.[342]

Die vierde doelstelling van Kwa Sizabantu is om kerke (gemeentes) te stig. Dit is egter 'n sekondêre doel, want kerke word slegs daar gestig waar 'n aantal heidene sonder enige kerkverband tot bekering kom. Voorbeelde van sulke gemeentes is by Tugela Ferry, Mtunzini, Kings Cliff en Paardefontein.[343]

Werksmetodes en hulpmiddele

By Kwa Sizabantu word onder alle rasse gearbei,[344] maar hulle beskou hulleself as sendingkerk en daarom spits hulle hul hoofsaaklik toe op die Zoeloes.[345] Dreyer, Odendaal en Eloff vat die sendingmetode van Kwa Sizabantu soos volg saam:

> Na die herlewing het die sendingwerk meer gesentraliseer. Mense het, deur die Heilige Gees gedring, na Kwa Sizabantu gekom om die Evangelie te hoor. Daar word egter ook vanaf

---

342. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.39-40.
343. Trevor Dahl: HBl.
344. C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.l.
345. Trevor Dahl: HBl; H.E. Basson: a.w., p.53.

Kwa Sizabantu medewerkers in spanne gestuur, wat orals in Zoeloeland rondtrek om die Evangelie te verkondig.[346]

Alhoewel hierbo van spanne gepraat word, is gevind dat daar eintlik net één span is.[347] Hierdie span het die koor van Kwa Sizabantu as kern en word vergesel deur een van die leiers, gewoonlik Erlo Stegen, en nog 'n paar medewerkers, blank en swart. Hierdie span tree meestal in Natal en Zoeloeland (Kwa Zulu) op.[348]

Vakansietye trek daar soms duisende swart kinders saam vir 'n reeks dienste. Hierdie werk onder die Zoeloekinders het begin nadat aanvanklik slegs aan die Blanke kinders van besoekers aandag gegee is. Op 'n dag is 'n groep van hierdie kinders bymekaargebring en van die Here geleer. Die vrug het nie uitgebly nie, sodat selfs opgemerk is dat die kinders "so verander" het. Die volgende vakansie het hulle weer gekom en baie ander kinders saamgebring. So is met werk onder die swart kinders ook begin. Elke vakansietyd het die getalle groter geword. Soveel wou kom dat daar nie vir almal plek was nie. Op een keer is daar al meer as drie duisend van hulle op Kwa Sizabantu gehuisves. By sulke kampe word hulle in verskillende groepe, volgens ouderdom, ingedeel. Hulle word vertel van die verlossing in Christus, terwyl daar ook dikwels geleentheid vir vrae en bespreking gegee word. Verskillende metodes en benaderinge word gevolg, maar na die verlossing in Christus, val die klem op die Bybel as maatstaf vir die lewe, gehoorsaamheid aan hul ouers en 'n skoon sedelike lewe.[349]

---

346. T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.8; H.E. Basson: a.w., p.53.
347. K. Koch: a.w., p.118; H.E. Basson: a.w., p.53.
348. Kjell Olsen: HB8; H.E. Basson: a.w., p.54.
349. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.45.

As van die kinders tot bekering kom en dit aan hul heidense ouers vertel, kan hulle byna seker wees van 'n goeie pak slae. Terwyl hulle self swyg, moet hulle lewe dan praat. Deur gehoorsaamheid aan hulle ouers en deur 'n voorbeeldige lewe tuis en tussen die maats, word die ouers dikwels na die evangelie getrek. Meer as een ouer is so deur die kinders se lewe vir Christus gewen. Die ouers vertel dan weer aan hul vriende en familie wat gebeur het. So vloei die seën wat die kinders op Kwa Sizabantu ontvang het, al verder en verder.[350]

'n Paar jaar gelede het die Here ook op besondere wyse in Zoeloeskole begin werk. Tydens besoeke aan hierdie skole deur die medewerkers van Kwa Sizabantu het groot getalle kinders hul begeerte te kenne gegee om hul lewe aan Christus oor te gee. Dikwels was die sondeoortuiging so sterk dat daar trane was. Een besoek het in die eksamentyd geval. So graag wou die kinders hul saak met die Here regmaak, dat hul byna nie eksamen kon skryf nie. By meer as een skool was die aantal soekers so groot dat selfs die aansienlike aantal medewerkers nie met almal wat hulp gesoek het, kon praat nie.[351]

Die wortels van die werk onder die Indiërs strek ver terug, want een van die Hermannsburgse Sendinggenootskap, een van die vormgewers van Kwa Sizabantu, het reeds in 1916 sendingwerk onder Natal se Indiërs begin doen. Vanaf 1955 begin die Bibelhaus-groep onder die Indiërs werk. Die werkpatroon onder die Indiërs is dieselfde as dié onder die Zoeloes.[352]

---

350. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.45.
351. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.45.
352. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.46.

Onder werkmetodes kan ook genoem word die gestaltes van Woordverkondiging wat almal aanpassings is by die plaaslike situasie en behoefte. Dit is variasies van die erediens waarby Woordverkondiging steeds sentraal staan.[353]

Die gewone eredienste is reeds onder Woordverkondiging bespreek. Daar is ook getuienisdienste waar persone hulle ervarings uit hulle lewe meedeel om andere te versterk in hulle geloofslewe en ook aan te spoor om te volhard in die geloof. Getuienisse word beheersd en kalm gedoen. Uit die getuienisse word ervaar hoe diep die invloed van die herlewing strek.[354]

Een of twee maal per jaar word daar reekse dienste gehou vir ouers. Gedurende die ouerdienste word onderwerpe bespreek wat op die ouers se behoeftes van toepassing is. Net na die ouerdienste volg 'n week kinderdienste waarna reeds verwys is.[355]

Daar is ook verlowingsdienste: indien 'n paartjie van voornemens is om te trou, word daar deur middel van 'n tussenganger, gewoonlik Erlo Stegen, gewerk. Die man noem sy voorneme om met die meisie te trou aan Erlo Stegen en hy gaan dan na die meisie en stel die man se voorneme aan haar. Indien die paartjie besluit om te trou, word dit tydens 'n diens aan die gemeente bekend gemaak. Tydens die verlowingsdiens word die man en meisie na vore geroep. Hulle neem hulle plek in weerskante van die prediker as simbool dat hulle nog nie getroud is nie en dat daar nog skeiding tussen hulle is. Gedurende die tyd van hulle verlowing is daar geen fisiese kontak tussen die twee nie. Dit is om hulle rein te hou - die verlowing is slegs die trou wat aan mekaar beloof word dat elkeen hom vir

---

353. G.J. Oosthuizen: a.w., p.75.
354. G.J. oosthuizen: a.w., pp.75-76.
355. G.J. oosthuizen: a.w., p.76.

die ander een rein sal bewaar tot die dag van die huwelik.[356]

> Marriage among the Zoeloes can be called a rite de passage for the couple concerned, by means of which both are transferred from the group of the unmarried to that of the married. When the girl decides to accept a lover, which she may only do after receiving formal permissiion from the older girls, a special ceremony is observed by means of which the boys thank the girls. Before the boy will take any step to set into motion the marriage negotiations, he must receive the permission of the older girls. He will first, however, approach his sweetheart and ask for her permission to see her parents about the matter. He does not personally request his father to begin negotiations, but will approach his mother or his father's brothers. To the mother of the girl must always be given the inGquthu beast, for looking after her daughter and for her virginity. Not only do the people of the bridegroom's kraal come to the bride's kraal with lobola at different times in the period between betrothal and the marriage, but there are also visits from, and gifts passing from, the bride's people to those of the boy.[357]

Heelwat toordokters en mense wat met soortgelyke praktyke gemoeid is, kom tot bekering. Hulle sien dan af van al hulle vorige lewenswyses en bring dan al die voorwerpe wat in hulle rituele gebruik is, na Kwa Sizabantu. Hierdie voorwerpe word tydens 'n vuurdiens verbrand. Dit geskied in die openbaar. Die gebruik toon dan aan die Zoeloe die oorwinning van die lig oor die duisternis, aangesien die

---

356. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.76-77.
357. E.J. Krige: The social system of the Zulus, pp.120-132.

voorwerpe so 'n geweldige rol speel in baie van hulle se lewens. Ook ander items word verbrand, soos die gesteelde ware waarvan die eienaars nie opgespoor kon word nie.[358]

'n Verdere hulpmiddel wat baie effektief gebruik word, is 'n toneelstuk wat deur die span opgevoer word. J. Müller beskryf dit soos volg:

> Dit is die verhaal van 'n swart gesin (pa, ma en tienderjarige seun). Die pa gaan wel kerk toe, maar besoek ook die toordokter en drink saam. Die ma is weer uiters humeurig en die seun is 'n regte tsotsi.
>
> Die pa word ernstig siek en sterf. Voor en na die sterfte is daar 'n paar skynheilige en hooghartige biduurvrouens betrokke. Ook die dominee word voorgestel as uiters hoogmoedig. 'n Paar sondes word voorgestel in die vorm van lelike duiweltjies wat tussen die spelers ronddans.
>
> Die toneel verskuif dan na die hiernamaals en die laaste oordeel. Elkeen verskyn voor God en die regverdiges kry 'n hemelse kleed, terwyl die onregverdiges met bloedstollende gille in die hel gestort word.[359]

Hierdie toneelstuk het 'n groot impak op die gehore en dikwels word 'n persoon wat in die slottoneel hemel toe gaan, spontaan en luid toegejuig. Volgens die leiers is hierdie voorstelling van die laaste oordeel egter nie noodwendig hulle eie siening van die eskatologie nie. Al wat hulle probeer aantoon, is die feit dat 'n mens elke oomblik tot sterwe kan kom en dat hy eendag voor die regterstoel van God sal verskyn. Daar sal hy dan ook volgens sy werke geoordeel word.[360]

---

358. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.77-78.
359. J. Müller: a.w., p.2; H.E. Basson: a.w., p.51.
360. Trevor Dahl: HB1; Erlo Stegen: HB5; H.E. Basson: a.w., p.51; G.J. Oosthuizen: a.w., pp.78-79.

Filmvertonings is 'n medium wat met groot vrug gebruik word. Kwa Sizabantu beskik oor 'n eie projektor en hulle het 'n aantal rolprentfilms aangekoop vir hulle eie gebruik. Verdere films word gehuur. Die film wat die meeste vertoon word en waarop die meeste reaksie verkry word, is "Burning Hell".[361] Dit is 'n tipiese Amerikaanse voorstelling van die hel in die vorm van vlamme, wurms, bloed, ens. en so grusaam dat die indruk gekry word dat dit 'n mens letterlik uit die hel wil skok.[362]

Ander hulpmiddels en werkmetodes is die gebruik van kassette en die koor se optredes, wat reeds bespreek is.

Toerusting tot diens

Daar is by Kwa Sizabantu geen vaste leerplan vir opleiding nie, geen vaste program nie en geen vaste tye nie. Die rede wat hiervoor aangegee word, is dat die beweeglikheid van die werksaamhede nie bevorderlik is vir so 'n vaste opleidingsorganisasie nie. Wanneer die geleentheid hom voordoen, kom die werkers saam vir skoling. Dikwels gebeur dit tydens veldtogte wanneer 'n deel van die dag gebruik word vir Bybelstudie, onderrig en gebed. Ander kere weer gaan die span weg na 'n plek waar hulle vir sowat 'n week alleen kan wees om dan verder toegerus te word.[363]

Dikwels gebeur dit dat gelowiges, waarvan sommige nog kinders is, van die Here begin getuig. Somtyds weet hulle weinig meer as dat Jesus Christus die Verlosser is en dat hulle eie sondes vergewe is. Van die Bybel dra hulle weinig kennis. Met hulle word kontak gemaak om hulle tot 'n sekere hoogte toe te rus, sodat hulle by die groot ywer tog ook enige kennis kan hê. Waar nuwe groepe gelowiges tot stand kom, word uitgekyk na toegewyde en begaafde persone wat as leke-predikers uit daardie groepe vir daardie mense aangestel kan word. Wanneer hulle aangestel is,

---

361. G.J. Oosthuizen: a.w., p.78.
362. H.E. Basson: a.w., p.52; Erlo Stegen: HB5; Trevor Dahl: HB1.
363. G.J. Oosthuizen: a.w., p.48.

word kontak met hulle behou en word ook hulle verder toegerus vir hul werk. Ook diegene wat voorgangers is in die onderskeie gemeentes of werkspunte word periodiek saamgebring vir voortgesette onderrig.[364]

Dit is dus duidelik dat daar op Kwa Sizabantu weinig sprake van teologiese onderrig is. Dit kan as 'n leemte aangemerk word. 'n Mens kry ook die indruk dat die Bybelonderrig wat wel daar gebied word, miskien nie genoegsaam is vir die eise van ons dag nie, selfs nie in 'n sendingsituasie nie. Die opleiding tot diens daar, wat meer die karakter van indiensopleiding dra, probeer drie aspekte verenig:

> Kennis van die Bybel, oefening in die praktyk en die uitleef van die persoonlike Christenskap. Hierdie is 'n ideale toerustingskombinasie, as die leer net nie ondergeskik aan die lewe gestel word nie.[365]

---

364. G.J. Oosthuizen: a.w., p.48.
365. G.J. Oosthuizen: a.w., p.48.

# HOOFSTUK SES

## VERHOUDING MET KERK, STAAT EN WÊRELD

### Inleiding

Kwa Sizabantu is primêr besig met sendingwerk onder die Zoeloes. Daar is baie kontak na buite as gevolg van die groot getal besoekers wat hulle ontvang en die uitnodigings om dienste te hou oor die hele Suid-Afrika en Suidwes-Afrika. Dit is opmerklik dat daar meer kontak is met kerke vanuit die gevestigde tradisie soos die familie van Ned. Geref. Kerke en die Lutherse Kerke. Kontak met die meer charismatiese en pentakostalistiese kerke is baie beperk. Dit is moontlik omdat Kwa Sizabantu hom sterk uitspreek teenoor sommige van die gebeure in sulke kerke. Kwa Sizabantu is hulle egter nie vyandiggesind nie, maar veroordeel wel sommige van die dinge wat hulle verkondig. Omdat daar tans teologiese tendense is wat opstand teen die regering aanmoedig en daar selfs oproepe vanuit die Ned. Geref. Sendingkerk gekom het dat daar gebid moet word vir die val van die regering, word ook na Kwa Sizabantu se gesindheid teenoor die regering gekyk. Kwa Sizabantu is tog ook 'n Sendingkerk wat veral die belange van die Zoeloes op die hart dra.[366]

### Die Hermannsburgse Sendinggenootskap

Juis omdat Kwa Sizabantu histories vanuit die Hermannsburg Sending kom en die breuk met hulle plaasgevind het, word daar ook na hierdie betrekkinge gekyk. Dit was verbasend om te merk dat daar nie verbittering en stryd tussen die twee groepe bestaan nie. Die menings wat hier weerspieël word, is egter slegs die van individue en nie amptelike besluite nie. Geen amptelike besluite is nog aangaande Kwa Sizabantu gemaak deur die Hermannsburg Sending nie.

---

366. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.81-82.

Dit is dus moontlik dat ander persone ander menings oor Kwa Sizabantu kan hê as die wat hier gemeld word. Pastoor Lüdeman, die huidige hoof van die Hermannsburg Sending in Suid-Afrika, het kontak met Kwa Sizabantu gehad deur middel van 'n Indiër-gemeente in Durban, van wie hy die leraar was, wat daar besoek afgelê het. (Hy sal dit betreur indien hulle in 'n kerk ontwikkel wat dit vir ander kerke moeilik maak om hulle te besoek. Hy besef egter dat kerkvorming 'n noodsaaklike uitvloeisel is van Kwa Sizabantu se arbeid.) Hy sien die waarde van Kwa Sizabantu hoofsaaklik daarin dat dit 'n sentrum is waarheen 'n persoon kan gaan om geestelik verryk te word.[367]

Van die medewerkers, insluitend Erlo Stegen, se kinders het na Hermannsburg, Suid-Afrika, gegaan vir skoolopleiding. Dit is gestaak om finansiële redes.[368]

Die verhouding met Hermannsburg Sending in Duitsland is nie goed bekend nie. Daar is egter wel kontak. Die hoof van die Hermannsburg Sending, dr. R. Müller, het reeds besoek afgelê en goeie wense oorgedra. Erlo Stegen het ook al Hermannsburg Sending in Duitsland besoek en daar gepreek. Die boodskappe is baie positief ontvang. Daar bestaan dus vriendelike betrekkinge tussen Kwa Sizabantu en Hermannsburg Sending.[369]

Die Lutherse Kerk

Onder die leierskap van Erlo Stegen, en met verloop van jare, het die houding van die Hermannsburgse Sinode van die Evangelies-Lutherse Kerk ten goede verander. In die sestigerjare het hierdie sinode selfs sy deure vir Erlo Stegen se groep oopgemaak en gevra of hulle terug wou kom. Erlo Stegen het egter gevoel dat dit nie die weg van die Here vir hulle was nie. Al het dit toe nie tot

---

367. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.86-87.
368. G.J. Oosthuizen: a.w., p.87.
369. G.J. Oosthuizen: a.w., p.87.

'n inskakeling by die Evangelies-Lutherse Kerk gekom nie, is die samewerking van die beste. Kwa Sizabantu se span is etlike kere genooi om met evangelisasieveldtogte te help, terwyl Erlo Stegen self by meer as een geleentheid as spreker by byeenkomste van die Evangelies-Lutherse Kerk opgetree het. Volgens hom is die deure na hierdie kerk vandag wawyd oop. Die redes is moontlik die volgende: Die Kwa Sizabantu-groep het nie, soos Erlo Stegen dit stel, "probeer skape steel" of veroordelend opgetree nie. Maar miskien was dit die hoofsaak: Daar is gesien dat Kwa Sizabantu besig was met die dinge van die Here en dat die Here self die werk geseën het.[370]

Die Ned. Geref. Kerkfamilie

Inleiding

Reeds in die eerste jare na die begin van die herlewing was daar al Ned. Geref. Kerk-lidmate betrokke. Geleidelik het die kontak vermeerder soos wat meer persone daar besoek afgelê het. So het Kwa Sizabantu aan die Ned. Geref. Kerk bekend geword, totdat daar vandag byna nie meer 'n gemeente is waar Kwa Sizabantu nog nie ter sprake gekom het, of waarvan van die lidmate daar besoek afgelê het nie.[371]

Daar is nog nie veel amptelike besluite oor Kwa Sizabantu geneem nie, maar wat daar is, sal bespreek word by die onderafdeling van die Ned. Geref. Kerk se verhouding met Kwa Sizabantu.[372]

Die Ned. Geref. Kerk

Daar is 'n voortdurende vloei van Ned. Geref. Kerk-lidmate na Kwa Sizabantu. Dit geskied deur middel van georganiseerde

---

370. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.60.
371. G.J. Oosthuizen: a.w., p.88.
372. G.J. Oosthuizen: a.w., p.88.

toere[373] deur gemeentes, of lidmate wat individueel daar besoek aflê. Die predikers van Kwa Sizabantu ontvang gereelde uitnodigings om in Ned. Geref. gemeentes op te tree.[374] Daar is dus langs dié weë gereelde kontak tussen die Ned. Geref. Kerk en Kwa Sizabantu.[375] Die eerste amptelike reaksie vanaf die Ned. Geref. Kerk oor die bedrywighede van Kwa Sizabantu was op 11 Oktober 1979. Die Natalse Sinodale Sendingkommissie het 'n inligtingsbrief aan al die kerkrade van die R.S.A., S.W.A. en Rhodesië gestuur waarin daar gewaarsku word teen kontak met Kwa Sizabantu. In die brief word Kwa Sizabantu geskets as 'n organisasie wat charismaties-georiënteerd is met baie dwaalleringe in hulle teologie. Die besluit van die Sinodale Sendingkommissie lui soos volg:

> In die lig van die voorafvermelde voel die SSK van Natal hom genoodsaak om die voorafgenoemde inligting onder die aandag van kerkrade te bring met die vriendelike versoek om lidmate te waarsku teen deelname aan die propagering en moontlike ondersteuning van 'n buitekerklike beweging waarrondom daar baie vrae bestaan.[376]

Hierdie brief sowel as beriggewing deur die openbare nuusmedia het die indruk geskep dat Kwa Sizabantu 'n plek is wat oneg is en liewers nie deur Ned. Geref. Kerk-lidmate besoek moet word nie. Na die brief het daar egter verdere

---

373. Daar is gereeld studentegroepe wat Kwa Sizabantu besoek, bv. vanaf Stellenbosch, U.P.E., U.P., Potchefstroom, U.O.V.S. en ook K.J.A.-groepe wat deur die predikante vergesel word.
374. Daar is reeds verwys na die verskillende plekke waarheen Kwa Sizabantu-predikers uitgenooi word.
375. G.J. Oosthuizen: a.w., p.91.
376. G.J. Oosthuizen: a.w., p.91; I.J. Haasbroek: a.w., p.4.

ondersoeke gekom waarvan die meeste se inligting ongelukkig gegrond is op 'n besoek van slegs 'n naweek of 'n paar dae, maar nogtans het hierdie ondersoeke 'n meer positiewe beeld vertoon.[377]

Die Natalse Sinode het in 1983 ná ondersoeke deur di. D. Dick, C.J.S. Botha en prof. M.C. Kitshoff die volgende besluit oor Kwa Sizabantu goedgekeur:

> Die Sinode erken die goeie reg van die bestaan van Kwa Sizabantu en die goeie reg van daardie kerk om die evangelie van Jesus Christus onder die heidene uit te dra in belang van die koninkryk ..." en
>
> "Die Sinode spreek sy waardering uit vir die goeie gesindheid wat teenoor die Ned. Geref. Kerk geopenbaar word .[378]

Tans is die beoordeling van Kwa Sizabantu deur die Ned. Geref. Kerk dus minder negatief en het daar 'n groter erkenning vir hulle bestaan en werk gekom. Kwa Sizabantu het 'n baie positiewe gesindheid teenoor die Ned. Geref. Kerk[379] ten spyte van die feit dat hulle bewus is van al die negatiewe kritiek teen hulle vanuit die Ned. Geref. Kerk:

> Ons kry baie bewyse dat die Ned. Geref. Kerk by name, in die gedagtes van Kwa Sizabantu hoog aangeskrewe staan en dat sy leraars, lidmate waaronder blank en swart, nog altyd met hoogste agting en respek behandel is .[380]

---

377. G.J. Oosthuizen: a.w., p.92.
378. Natalse Sinode: a.w., pp.785-786; G.J. Oosthuizen: a.w., p.92.
379. Erlo Stegen: HB5; Heino Stegen: HB6; Trevor Dahl: HB1; Friedel ¯tegen: HB7.
380. C.J.S. Botha en D R Dick: a.w., p 4.

Daar word geen negatiewe gesindheid teenoor die Ned. Geref. Kerk gekweek nie. Daar is reeds genoem dat Johan Naudé, Erlo Stegen se vlieënier, 'n ouderling is in die Ned. Geref. Kerk in Greytown. Sy vrou is een van die groepleidsters van die gemeente se vrouediens.[381]

Die predikant in wie se grense Kwa Sizabantu val, ds. J.H. Lessing van Greytown-gemeente, het by navrae genoem dat hy geen negatiewe ervarings oor Kwa Sizabantu het nie en dat hy geen beswaar het dat van sy lidmate by Kwa Sizabantu betrokke is nie. Ook die kerkraad se gesindheid is positief teenoor Kwa Sizabantu.[382]

Erlo Stegen het by geleentheid genoem dat hy die afgelope paar jaar geen ander uitnodiging om te preek aanvaar het as die vanaf die Ned. Geref. Kerk nie. Leerstellig staan Kwa Sizabantu baie naby die Ned. Geref. Kerk. Kwa Sizabantu se leiers wil nie lidmate werf nie.[383]

Saam met Botha en Dick kan ons tot die volgende konklusie kom:

> ... dat ons in hulle geen bedreiging hoef te sien nie -
> - Nie leerstellig nie, omdat hulle hul tot die basies christelike waarhede beperk waarmee die meeste christelike kerke saamstem,
> - Nie kerkregtelike nie, omdat slegs enkele blankes aan die kerk behoort .[384]

---

381. G.J. Oosthuizen: a.w., p.93.
382. G.J. Oosthuizen: a.w., p.93.
383. G.J. Oosthuizen: a.w., p.93.
384. C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.3.

Ned. Geref. Kerk in Afrika

Predikante van die Ned. Geref. Kerk in Afrika besoek gereeld Kwa Sizabantu, neem groepe vanuit hulle gemeente daarheen of nooi Kwa Sizabantu vir 'n reeks dienste in hulle gemeente. Sulke predikante is baie positief oor Kwa Sizabantu en besoek die sendingstasie gereeld.[385] Voorbeelde is ds. T. de Wet van Zithulele in die Transkei en die modorator van die NGKA in die Transkei.

Ds. D.B. Dick van die mobiele sendingeenheid te Greytown se werksveld stem ooreen met dié van Kwa Sizabantu. Sy evangeliste bly soms vir 'n tyd op Kwa Sizabantu. Hy verwys ook probleemgevalle wat langdurige behandeling vereis, na Kwa Sizabantu. Daar is nog nie gesamentlike veldtogte aangepak nie, maar tog is daar samewerking in dié opsig dat van die bekeerlinge vanuit die Mobiele eenheid se werk soms verwys word na bestaande Kwa Sizabantu-gemeentes waarby die persone dan ook inskakel. Daar is nie verder veel kontak met die Ned. Geref Kerk in Afrika bekend nie, veral nie vanuit die plaaslike omgewing nie. Dit is moontlik omdat die Ned. Geref. Kerk in Afrika nie veel werksaamhede het in die omgewing van Kwa Sizabantu nie.[386]

Ned. Geref. Sendingkerk

Die Ned. Geref. Sendingkerk is nie baie sterk in Natal nie en daar is geen kontak met Kwa Sizabantu bekend nie.[387]

Reformed Church in Africa

Hier is nog geen amptelike besluite geneem oor Kwa Sizabantu nie. Vier predikante het sover bekend kontak met Kwa Sizabantu. Twee is van Jeshurun-gemeente. Hulle is di. J P. de Beer en G.H. de Nyschen.[388]

---

385. G.J. Oosthuizen: a.w., p.90.
386. G.J. Oosthuizen: a.w., p.89.
387. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.88-89.
388. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.88-89.

Ds. De Nyschen is in Verulam, noord van Durban, betrokke by 'n sendingwerksaamheid wat tot 'n mate 'n ooreenkoms vertoon met Kwa Sizabantu.[389]

Nog 'n predikant wat kontak het met Kwa Sizabantu, is ds. J.C. van der Spuy van Pietermaritzburg-gemeente. Dié predikante is positief gesind teen Kwa Sizabantu hoewel hulle ook sekere punte van kritiek noem. Hulle het reeds met hulle gemeentes daar besoek afgelê en verwys soms probleemgevalle na Kwa Sizabantu.[390]

Daar kan dus gepraat word van 'n goeie verhouding wat sulke predikante met Kwa Sizabantu het. Dit is opmerklik dat die predikante wat oor die algemeen nie polities aktief is nie, meer aanklank vind by Kwa Sizabantu.[391]

Buitekerklike organisasies en Charismatiese en Pentakostalistiese kerke

Soos reeds gesê, is Kwa Sizabantu nie negatief teenoor hierdie groepe nie, as hulle net hou by die Woord van God. Die leiers is deeglik daarvan bewus dat daar baie getroue kinders van die Here onder hierdie groepe is. Tog is hulle ook van mening dat baie van hierdie mense oppervlakkig is en bysake tot hoofsake verhef en dikwels nie die gawe het om tussen emosie en Geesvervuldheid te onderskei nie. Erlo Stegen spreek hom sterk uit teen sulke gebeure in hierdie groepe. Soortgelyke gebeure soos spreek in tale en ophef van hande was nooit 'n kenmerk van Kwa Sizabantu nie.[392]

---

389. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.88-89.
390. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.88-89.
391. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.88-89.
392. G.J. Oosthuizen: a.w., p.86; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.60.

Kwa Sizabantu as ekumeniese sentrum

Ten einde al die mense van verskillende taalgroepe van hulp te kan wees, is daar feitlik voortdurend van die medewerkers besig om vreemde tale aan te leer. Een van die medewerkers, J. du Preez, het onlangs teruggekeer na 'n jaar se studie aan die Institut Biblique de Nogent-surMarne, Frankryk. Aanvanklik het hy eers in Suid-Afrika die Franse taal aangeleer en toe teologie gaan studeer om meer van die Franse taal en kultuur te wete te kom.[393]

Persone word nie na hulle kerkverbande gevra nie en tog is dit duidelik dat verskeie denominasies verteenwoordig moet wees. Kwa Sizabantu kan dus met reg 'n informele geestelike ekumeniese sentrum genoem word waar persone oor kerklike grense heen besoek aflê.[394]

Gedurende 1979 het Kwa Sizabantu afgevaardigdes na S.A.C.L.A. gestuur en het die koor daar sangitems gelewer.[395]

Hulle beskou hulleself as deel van die liggaam van Christus en dat hulle ook onlosmaakbaar by ander kerke betrokke is. Hulle poog dan ook om dit wat die Here vir hulle gedoen het met ander te deel. Hulle behou egter steeds die reg dat hulle nie alles aanvaar wat deur ander kerke geleer word nie en spreek hulle streng uit teen dit wat hulle as strydig met God se Woord ervaar. Hulle verwelkom kontak met kerke wat hulle as suiwer en nugter ervaar.[396]

---

393. G.J. Oosthuizen: a.w., p.85.
394. G.J. Oosthuizen: a.w., p.85.
395. G.J. Oosthuizen: a.w., p.85.
396. G.J. Oosthuizen: a.w., p.85.

Die Suid-Afrikaanse regering

Kwa Sizabantu het by geleentheid 'n brief aan een van die vorige Eerste Ministers gerig waarin hulle aan hom noem dat hulle hom in die gebed opdra aan die Here. Dit is 'n teken van hulle gesindheid teenoor die regering. Daar word geensins opstand of 'n negatiewe gesindheid teenoor die Regering opgewek nie. Tydens Erlo Stegen se onlangse besoek aan Hermannsburg, Wes-Duitsland, het hy kritiek ontvang van individue oor sy gesindheid van onderdanigheid aan die staat.[397]

Besoekers van oorsee word saamgeneem op sendingveldtogte, sodat hulle die ware toedrag van sake in Suid-Afrika kan sien en ervaar. Swart medewerkers word ook tydens die oorsese besoeke toegelaat en gebruik om te antwoord op vrae en aantygings wat daar gemaak word teen Suid-Afrika se beleid ten opsigte van swartes. Die swart medewerkers stel feite dan in perspektief aangaande die verhouding tussen blank en swart en die wrywing tussen die swart nasies onderling.[398]

Die Zoeloeregering

Hoofminister Gatsha Buthelezi[399], die politieke hoof van die Zoeloe-volk, is 'n gereelde besoeker op Kwa Sizabantu en is hulle goedgesind. Erlo Stegen het al by verskeie

---

397. G.J. Oosthuizen: a.w., p.82.
398. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.82-83.
399. Buthelezi het in 1985 sy seun wat 'n buite-egtelike verhouding met 'n vrou gehad het, na Kwa Sizabantu gestuur om sy lewe met die Here reg te maak. Die seun het tot bekering gekom en sy getuienis gegee by die UPE-sendingweek van 1985.

geleenthede die Inkatha-beweging[400] waarvan Buthelezi die beskermheer is, toegespreek.[401]

Die Zoeloekoning, Goodwill Zwelithini,[402] bely openlik sy geloof in Jesus Christus. Hy is Kwa Sizabantu ook baie goedgesind en lê gereeld daar besoek af en stuur sy familielede en onderdane daarheen. Die koning het by geleentheid gesê dat die konings van die O.T. profete nodig gehad het om hulle die wil van God bekend te maak. Tydens 'n reeks kinderdienste in 1983 het hy ook deel gehad aan die aktiewe verkondiging van die Evangelie en hy het 'n koning se verantwoordelikheid teenoor God aan hulle genoem.[403]

Die wêreld

Die verhouding met die wêreld is nie allereers negatief, een van wêreldvermyding nie. Tog is dit so dat sekere gebruike en gewoontes wat deur ander Christene as "moontlik skadelik, maar nie sonde nie" getipeer word, by Kwa Sizabantu as taboe vir die Christen verklaar is.[404]

---

400. Dit moet duidelik gestel word dat Kwa Sizabantu glad nie een is met die nuwe rigting in die Inkatha-beweging waar alle kinders gedwing word om lede te word nie.
401. G.J. Oosthuizen: a.w., p.83.
402. Die Zoeloekoning het ook onlangs uitsprake gemaak i.v.m. die Zoeloe-tradisies en die Christendom waarmee Kwa Sizabantu nie saamstem nie.
403. G.J. Oosthuizen: a.w., p.83.
404. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.61; J. Müller: a.w., p.4; T.F. Dreyer; P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.6; H.E. Basson: a.w., p.100.

Met hierdie nougesette lewenswandel word ten minste twee doelstellinge nagejaag. Die een is dat God deur 'n toegewyde lewe geëer en verheerlik moet word; die ander is dat 'n sekere positiewe invloed tot die ongelowige wêreld moet uitgaan. Deur hul handelwyse moet die mense van Kwa Sizabantu aan die wêreld wys dat hulle uitleef wat hulle verkondig. As gevolg hiervan word medewerkers van Kwa Sizabantu dan ook dikwels genooi om meer te kom vertel van wat hulle glo en doen. Hierdeur kry hulle dan weer eens geleenthede tot Christelike getuienis in die wêreld.[405]

Die mense van Kwa Sizabantu besef terdeë dat die Christen en die Christelike kerk nie alleen moet getuig nie, maar dat daar ook diens aan die wêreld in sy nood gelewer moet word. Dit word dan ook telkens by die leiers van Kwa Sizabantu gehoor dat hulle vir mense, vir die kerk, maar ook vir die wêreld tot seën wil wees. Die seën wat hulle wil bring, is allereers geestelik van aard, tog is die oog nie blind vir die liggaamlike en ander behoeftes nie. Hulle het geen beswaar dat die kerk meehelp om mediese, opvoedkundige en maatskaplike dienste daar te stel nie. Tot dusver hou die geestelike werk hul nog so besig dat daar net nie tyd is vir iets anders nie. Ook het die Here hulle nog nie gelei om sulke newedienste te begin nie.[406]

In die prediking op Kwa Sizabantu word politieke sake nie aangeroer of politieke leiers gekritiseer nie. Eerder word goeie menseverhoudinge vooropgestel. Christus leer ons immers om ons medemens lief te hê. Een van die Zoeloewerkers het hierdie gebod van die liefde goed verstaan toe hy gesê het dat hy nie kan begryp hoe 'n swart Christen 'n blanke kan haat nie.[407]

---

405. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.61; T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., pp.10-11.
406. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.61; Erlo Stegen: HB3; Trevor Dahl: HB1; H.E. Basson: a.w., p.98.
407. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.61.

Dat haat van buite wel op allerlei maniere aangeblaas word, is nie te ontken nie. Ook van die besoekers kom somtyds om sekere politieke oortuiginge by Kwa Sizabantu in te dra. Sekere politieke en nasionalistiese beweginge bemoeilik ook die gang van die evangelie en die uitleef van die Christenskap van die gelowige. Waar moontlik, probeer Erlo Stegen om met die leiers van hierdie beweginge in gesprek te tree en selfs vir die evangelie te wen. Ter wille van die evangelie word goeie betrekkinge met die politieke leiers nagestreef.[408]

Terwyl daar verwag word dat met die bose tradisies gebreek word, staan Kwa Sizabantu nie vyandig of afsydig teenoor die kultuurwêreld waarin die Woord bedien word en gestalte moet kry nie. 'n Poligamis wat 'n Christen word, sal nie aangesê word om slegs een vrou te behou en die ander weg te stuur nie. As verantwoordelike Christen sal hy in die lig van sy eie omstandighede self moet besluit wat hom te doen staan. Net so sal die vrou wat 'n Christen geword het nie aangeraai word om haar man se dwingelandy en besitlikheid te weerstaan of daaroor te kom kla nie. As sy hom nie alleen gehoorsaam is volgens die tradisie nie, maar dit ook stilswyend en met blymoedigheid doen, kan ook gebeur waarvan 1 Pet 3:1-2 vertel - dat die man vir Christus gewen word deur die gedrag van die vrou.[409]

Die toevallige besoeker by Kwa Sizabantu kan die indruk kry dat hy hom in 'n piëtistiese gemeenskap bevind. Hy sou die indruk kry dat die mense daar so besorg is oor die veiligheid en heiligheid van hul eie siel dat die groot wêreld onopgemerk en onaangeraak verbybeweeg. So is dit nie. Wie langer luister, wie dieper delf, bemerk dat 'n wyer visie wel bestaan. Kwa Sizabantu wil ook vir

---

408. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.62.
409. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.62.

die wêreld tot seën wees, die wêreld soos hulle dit in 'n sendingsituasie ontmoet. Die eie lidmate, maar ook die van ander kerke waaronder die besoekers tel, moet die boodskap hoor en gehoorsaam.[410]

---

410. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.62.

# HOOFSTUK SEWE

## DIE TEOLOGIE VAN KWA SIZABANTU

### Inleiding

Hier word nie 'n sistematiese en volledige weergawe gegee van Kwa Sizabantu se teologie nie. Slegs die leerstellings wat by baie hedendaagse kerke en groepe voorkom en bevraagteken word, bv. geloofsgenesing en die funksionering van charismatiese gawes, word bekyk.

Die teologie wat hier weergegee word, is nie na aanleiding van belydenisskrifte en leerstellings nie, maar soos dit waargeneem is in die prediking, persoonlike gesprekke en geskrewe bronne.

Die teologie toon 'n breë agtergrond van die Lutherse leer waaruit die Stegen-familie kom, maar het ook baie Calvinistiese trekke. Laasgenoemde is moontlik as gevolg van die Ned. Geref. Kerk se lidmate en ander persone vanuit die Calvinistiese agtergrond wat aktief betrokke is by Kwa Sizabantu.[411]

### Die soewereiniteit van God

"Die God wat op Kwa Sizabantu gevrees en gedien word, is die Bybelse God, die enigste, die Skepper van Hemel en Aarde. Die Here is die Drie-enige God wat genoem word met die name waarmee Hy homself in die Skrif openbaar het. 'n Gebalanseerde klem word geplaas op God se eienskappe. God is nie net barmhartige Vader of 'n liewe Jesus nie, God is 'n God met vele eienskappe wat onderskei kan word, maar wat nie geskei kan word nie. So is God 'n God van toorn en liefde en nie 'n God wat nou toornig en dan weer vol liefde na vore tree nie."[412]

---

411. G.J. Oosthuizen: a.w., p.53.
412. T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.3.

"Die slagspreuk van die reformasies,'Soli Deo Gloria', geld nog hier in sy volle betekenis. Alleen God staan sentraal. Alle ander dinge in die Godsdiens is bykomstig, daarom word die pentekostalisme wat die charismata so sentraal stel, verwerp. Die almag en soewereiniteit van God word sterk op die voorgrond gestel. Die Here ken geen grense nie."[413]

Die eerste kenmerk van 'n herlewing nl. die allesoorheersende besef van die werklikheid, grootheid en heiligheid van God en dit wat daarmee gepaard gaan die kragtige oortuigingswerk van sonde deur die Heilige Gees, is ook die mees opvallende kenmerk van die herlewing onder die Zoeloes, en 'n sterk getuienis van die egtheid daarvan.[414]

## Die verbond

Die verbond as tema funksioneer nie sterk in die prediking nie. Die verbondsgedagte funksioneer egter baie sterk omdat lidmate aanvaar dat hulle kinders vir God sal lewe.[415] Die Skrifgedeelte uit Josua,"Ek en my huis, ons sal die Here dien",[416] is 'n geliefde teks waaroor gepreek word.[417]

## Soteriologie

Daar is geen ander verlosser as Jesus Christus nie. Goeie werke het geen verdienste om die saligheid te verdien nie. Dit word egter beklemtoon dat 'n persoon sy sonde moet bely en met God en sy medemens moet versoen. Dit is God se genade wat dit vir 'n persoon moontlik maak om die versoening te doen.[418]

---

413. T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.3; G.J. Oosthuizen: a.w., pp.54-55.
414. G.J. Oosthuizen: a.w., p.55.
415. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.62-63.
416. Josua 24:15.
417. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.62-63.
418. G.J. Oosthuizen: a.w., p.56.

Dreyer, Odendaal en Eloff som dit soos volg op:

> Samehangend met die soewereiniteit van God word die mens se verlossing as 'Sola Gratia' gesien. Alle vorme van selfverdienste word verwerp. In 'n gebed is die Here gedank vir die mens se uitverkiesing voor die grondlegging van die aarde. Hiermee word die mens se verantwoordelikheid nie klein geskat nie. Die appél kom in die prediking na vore: 'Ons moet ons harte vir die Here oopmaak en vir Hom vra om in ons te werk.' [419]

Sondebeskouing

"Die aflegging van sonde en sondebelydenis speel 'n groot rol. Vandaar ook dat die klem val op die verskriklikheid van die sonde. In die prediking is dit wel so dat sonde tot 'n mate verskraal word tot 'n aantal 'lelike dinge', terwyl die feit dat sonde veral 'n sekere posisie en kondisie voor God is, minder prominensie verkry." [420]

Die aflê van sonde en sondebelydenis speel 'n groot rol. Sonde is nie maar net 'n aantal lelike dinge nie. Dit is 'n gesindheid van vyandskap met God. Hierdie gesindheid kom na vore in sekere dade van ongehoorsaamheid teen God en dit is dan hierdie dade wat soms by die naam genoem word, nie om sonde net tot hierdie dade te beperk nie, maar om daardeur die mens se sondige natuur uit te wys. Sonde word geteken as iets wat geloofsgemeenskap met God versteur. Die stryd teen sonde is voortdurend en 'n mens kan nie 'n punt bereik waar hy bo die sonde verhewe is nie. [421]

---

419. T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.3.
420. Natalse Sinode 1983: a.w., p.572.
421. G.J. Oosthuizen: a.w., p.58.

Die Heilige Gees

"Die leiding van en werking deur die Heilige Gees word baie skerp benadruk en speel 'n prominente rol."[422]

By sommige mense is Kwa Sizabantu veral bekend vanweë die wonder van genesing of ander wonders wat slegs uitvloeisels van die herlewing is. Hierdie saak word deur besoekers en joernaliste oordrewe beklemtoon soos blyk uit tydskrifartikels wat oor Kwa Sizabantu verskyn.[423]

Dit is so dat die Heilige Gees 'n groot rol op Kwa Sizabantu speel. Vervulling met die Heilige Gees word bv. sterk beklemtoon,[424] alhoewel Erlo Stegen meen dat die begrip vandag al leeg en niksseggend geword het in kerke. Hy verkies om te praat van "die vuur van God" of "die krag van die Here".[425] Die Heilige Gees as derde persoon van die Drie-eenheid is nie net 'n blote krag nie.[426]

---

422. Natalse Sinode 1983: a.w., p.571.
423. M. Griffen: The Miracle Hospital (Sunday Tribune, 3 Febr. 1980, p.8); P. Simons: a.w., p.11; B.J. van der Walt: a.w., p.10, vgl. K. Koch: a.w., p.240.
424. C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.2.
425. Erlo Stegen: HB5.
426. Erlo Stegen: HB3.

Vervulling met die Heilige Gees kan ongetwyfeld gepaard gaan met 'n besondere ondervinding, 'n buitengewone bewuswording van die teenwoordigheid van God. Daar is dan ook alle rede om aan te neem dat die onvergeetlike ervaring wat die groepie bidders op Mapumulo te beurt geval het, niks anders as 'n vervulling met die Heilige Gees was nie.[427] As Erlo Stegen daarvan vertel, laat val hy egter nie allereers die klem op die persoonlike ondervinding nie, maar op dit wat God gedoen het. God het die hemele geskeur, die vuur gestuur en self in hul midde gekom, sodat die bidders "God-bewus" geword het.[428]

Erlo Stegen stem nie saam met diegene wat die vervulling met die Gees as 'n emosiebelaaide "second blessing" beskou nie. "God gee vir ons duisende seëninge", sê hy. Ook die vervulling met die Heilige Gees is 'n seëning wat die gelowige meer as een keer kan ontvang.[429]

Vervulling met die Heilige Gees word nie gesien as 'n eenmalige gebeurtenis nie, maar eerder as iets wat gereeld plaasvind.[430] Vanuit die Gereformeerde standpunt stel Jonker die vervulling met die Heilige Gees soos volg, nl. dat

> .... die dissipels in Handelinge na die uitstorting van die Heilige Gees herhaaldelik die vervulling met die Gees deelagtig geword het (vgl. Hand. 2:4 met 4:8, 4:31, 9:17, 3:9, ens.). Teenoor die doop met die Heilige Gees wat as 'n eenmalige gebeurtenis verstaan moet word en wat plaasvind wanneer die mens aan Christus verbind word, staan dan die vervulling met die Gees wat herhaaldelik in 'n mens se lewe kan plaasvind en waartoe die gelowige

---

427. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.30.
428. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.30.
429. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.30; Erlo Stegen: HB3.
430. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.30; Erlo Stegen: HB3.

ook (in teenstelling met die doop met die Gees) opgeroep word ...[431]

Daar word in die prediking baie aandag gegee aan die Heilige Gees.[432]

Die krag van die Gees

Om te lewe in die krag van die Heilige Gees is alleen moontlik deur 'n vervulling met die Heilige Gees. Die krag is die krag wat belowe is aan diegene oor wie die Heilige Gees sou kom (Hand 1:8). Hierdie krag is nie allereers 'n wonderwerkende krag nie, maar 'n getuieniskrag.[433]

Hierdie krag van die Gees het op allerlei maniere op Mapumulo en daarna op Kwa Sizabantu tot openbaring gekom. Deur die krag van die Gees is onbekeerdes na Mapumulo gebring, is hulle oortuig van hul sonde en verlorenheid, maar ook van die verlossing in Christus Jesus. Deur die krag van die Heilige Gees het ook die prediking trefkrag gekry, is baie in die hart getref en het hulle hul tot die Here bekeer. Daar was ook krag tot genesing van liggaamlike kwale, krag tot bevryding van besetenes. Terwyl die leiers

---

431. W.D. Jonker: Die Gees van Christus, p.218; Agenda van die Algemene Sinode van die Ned. Geref. Kerk, 1978, p.298.
432. Voorbeelde van kassette wat oor die Heilige Gees handel en te koop aangebied word, is die volgende: The real power of the Holy Spirit; Do not quench the Spirit; As die vuur van God brand; The role of the Holy Spirit; Spiritual authority; Maar word met die Gees vervul; Die Heilige Gees; Spiritual growth; Filled with the Holy Spirit; Die Heilige Gees oortuig van sonde; To bow to the Spirit of God.
433. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.30.

en hul medewerkers op Kwa Sizabantu geen sistematiese uiteensetting het oor die persoon en werk van die Heilige Gees nie, is dit tog nie te ontken dat hulle wel 'n sekere ervaring van sy leiding en krag het nie.[434]

In die prediking word baie klem gelê op Hand 1:8: "maar julle sal krag ontvang wanneer die Heilige Gees oor julle kom, en julle sal my getuies wees in Jerusalem sowel as in die hele Judea en Samaria en tot aan die uiterstes van die aarde". Volgens hulle is die krag waarvan hier sprake is die krag om te getuig en nie om wonders te doen nie.[435]

Wanneer Kwa Sizabantu se predikers optree kom, daar dikwels groot getalle mense tot bekering.[436] Tydens veldtogte het die optrede van die span groot trefkrag op gehore. Botha en Dick meld van duisende heidene wat tot bekering kom.[437]

Baie mense wat verslaaf is aan dwelmmiddels word na bekering verlos. 'n Goeie voorbeeld hiervan is Dave de Villiers wat verslaaf was aan LSD. Hy het handel gedryf met hierdie middel. Hy het 'n groot gedeelte van sy lewe saam met prostitute in Johannesburg deurgebring en het 'n lang misdaadrekord. Hy het, nadat hy vir 'n tyd lank in 'n gestig was,op Kwa Sizabantu beland en daar tot bekering gekom.[438]

## Goddelike genesing

Goddelike genesing word by Kwa Sizabantu nie so beklemtoon dat dit as 'n bediening op sigself funksioneer nie. Dit neem heeltemal 'n ondergeskikte posisie teenoor Woordver-

---

434. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.30.
435. Erlo Stegen: ES21E.
436. J.A. van Rooy: a.w., p.7.
437. C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.7; H.E. Basson: a.w., p.89.
438. Dave de Villiers: HB7.

kondiging in en die enigste funksie wat dit vervul, is dat dit 'n bevestiging is van die Woordverkondiging. By die Zoeloe is dit egter deel van sy godsdienstige belewing en daarom is daar so 'n groot aksent daarop.[439]

Müller sê dat daar op Kwa Sizabantu 'n baie gebalanseerde en Bybelse siening van siekte, genesing, die gebruik van medisyne en die verband tussen siekte en sonde is.[440] Die leiers van Kwa Sizabantu lê nie baie klem op fisiese genesings nie.[441]

> Die volgende geval illustreer die benadering wat dikwels gevolg word. 'n Ou blinde man het na Erlo Stegen gekom. "Ek wil hê julle moet my oë oopmaak," sê hy. "Ek het gehoor dit gebeur hier." Erlo verduidelik aan hom dat dit eintlik nie so lewensbelangrik is dat sy fisiese oë oopgaan nie. Belangriker is dit dat die oë van sy gees moet kan sien. Hierop vra Erlo Stegen vir hom of hy al ooit gesien het dat God hom liefhet, gesien het dat God sy Seun gestuur het om in sy plek te sterf, gesien het dat God sy sondes wil vergewe en gesien het dat hy gered kan word. "Nee," sê die ou man, "dit alles het ek nog nooit gesien nie." Weer vra die sendeling: "Het jy al gesien dat jy sonder God op pad is en na die verderf beweeg?" Manne huil nie, net vrouens en kinders huil, so glo die Zoeloes. Maar toe huil die arme ou blinde man. Hy stort sy hart uit, stort sy sonde uit. En terwyl hy homself as 'n verlore sondaar sien en hy die Here Jesus Christus as sy Verlosser aanneem, het ook sy fisiese oë oopgegaan.[442]

---

439. G.J. Oosthuizen: a.w., p.67.
440. J. Müller: a.w., p.3; H.E. Basson: a.w., p.75.
441. Erlo Stegen: HB3; Trevor Dahl: HB7.
442. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.27.

Die verslag van die Natalse Sinode som Kwa Sizabantu se leer aangaande genesing soos volg op:

> Deel van hulle werkswyse is die gebed vir genesing. Die hoofklem val egter nie op die fisiese genesing nie, maar op die verkondiging van die verlossingsboodskap. Vandaar dat die mens vir wie gebid word in sy totaliteit benader word. Daarom word die evangelie in alle gevalle eers aan die sieke verkondig met die doel dat daar eers 'n hartsverandering sal plaasvind voordat gebid word vir liggaamlike genesing. Hulle uitgangspunt is dat genesing by die hart begin. Die gawe van genesing word nie beskou as 'n gawe waaroor na willekeur beskik word nie, dit wil sê genesings vind nie in alle gevalle plaas nie. Daar word erken dat sommige siekes nie genees word nie, omdat God soewerein is. Alhoewel medikamente nie normaalweg gebruik word in die behandeling van siekes en siektes nie, omdat hulle geen hospitaal het nie, slegs 'n versorgingsoord, het hulle nie beswaar teen die gebruik daarvan nie. Indien siekes dit verkies om na 'n hospitaal of geneesheer te gaan, word hulle gehelp om daar te kom. Die volgende benadering ten opsigte van genesing word gevolg: Geen aparte genesingsdienste word gehou nie en hulle is ook gekant teen die sogenaamde genesingsdienste. Vir siekes word alleenlik gebid op aanvraag en dan nooit tydens die openbare erediens nie, maar tydens privaatgesprekke. Geen verklarings word gemaak dat die persoon vir wie gebid is nou gesond is nie. Indien geen genesings plaasvind nie, word dit nie noodwendig beskou as dat daar nie geloof by die sieke was nie en ook nie dat hy nie al sy sonde bely het nie. Geen gevalle van sogenaamde psigo-

> sometriese genesings, d.w.s. wanneer een van die ledemate van 'n persoon onder gebed korter of langer word, kom voor nie.[443]

Pasiënte word opgeneem in die "miracle hospital".[444] Daar word nie van medisyne gebruik gemaak nie. Hulle is egter nie teen medisyne nie.[445] Wanneer 'n sieke mediese behandeling nodig het,word so 'n persoon na die naaste dokter of hospitaal geneem.[446]Alhoewel daar verskeie persone in die hospitaal opgeneem word wat deur die mediese dokters as "hopeloos" opgegee is, is baie van die pasiënte geestelik siek.[447] Baie siekes kom na Kwa Sizabantu as gevolg van ondervoeding, wanvoeding en sekere vorme van duiwelbesetenheid.[448]Van der Walt meld die volgende betreffende die aard van die siektes en die wyse waarop hulle genees word:

> Hulle het nie in die eerste plek gekom om liggaamlike genesing nie, maar omdat hulle besef het hulle is geestelik siek. En toe God hulle van binne, van die hart uit genees het, het die wonder van liggaamlike genesing ook gebeur. Van alle soorte siektes is hul genees: verlamdheid, blindheid, inwendige bloeding, geswelle, doofstomheid, onvrugbaarheid, maagkwale, nierkwale, hartkwale en nog baie meer. Sommige is genees ná sondebelydenis en handoplegging, ander onder die Woordverkondiging, sommige terwyl hulle op pad was na Kwa

---

443. Natalse Sinode 1983: a.w., pp.572-573.
444. M. Griffen: a.w., p.8.
445. Trevor Dahl: HB7; Erlo Stegen: HB3; M. Griffen: a.w., p.8.
446. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.26.
447. Trevor Dahl: HB7; M. Griffen: a.w., p.8.
448. H.E. Basson: a.w., p.77.

> Sizabantu, ander nadat hulle daar weg is; in sommige gevalle was die genesing dadelik, in ander gevalle geleidelik; sommige is nie van hul kwale genees nie (dis God se wil wat geskied), by andere het die ou kwaal weer teruggekom (miskien het hulle hul nie werklik bekeer nie of is dit God se wil dat hulle die las sal dra); ander het glad nie gesond geword nie.[449]

Wanneer God nie genees nie, word dit ook aan die sieke verduidelik dat liggaamlike siekte tot seën kan wees - beide vir die sieke en vir ander mense. Wanneer siekte mense nader aan God en nader aan mekaar bring, sodat die gebod van liefde deur die siekte gedien word, geskied God se wil ook deur die siekte. Selfs al genees God nie die liggaam nie, sal die geestelike of pastorale werker nie verleë staan nie, aangesien dit dan aanvaar kan word dat die Here die siekte wil laat bly, tot seën van mense en tot verheerliking van God.[450]

Die sieke hoef nie in verdriet en moedeloosheid terug te gaan nie. Siekes wat na Kwa Sizabantu gekom het om gehelp te word, het teruggegaan met vreugde, ten spyte van 'n blywende siekte. Hulle kon blymoedig huis toe gaan omdat hulle die Here gevind het en omdat hulle geleer het dat die lewe meer as die liggaam is.[451]

Alhoewel genesing dikwels volg nadat die sieke sy sondes voor die Here bely en die verlossing in Christus aanvaar het, verbind die leiers op Kwa Sizabantu nie sonde en siekte ongekwalifiseerd met mekaar nie. Hulle weet wel dat daar in sekere gevalle 'n direkte en aanwysbare verband tussen siekte en sonde is, bv. geslagsiektes en buite-

---

449. B.J. van der Walt: a.w., p.10.
450. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.27.
451. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.27.

egtelike verkeer, maar dit geld nie vir alle siektes nie. Hulle wys op Joh 9:1-13. Wel het siekte as sodanig sy oorsprong in die sondeval, maar dit is onhoudbaar om altyd 'n besondere sonde agter 'n besondere siekte te veronderstel.[452]

Waar vir siekes by Kwa Sizabantu gebid word, word geloof in Christus nie altyd as voorwaarde vir genesing geëis nie. Erlo Stegen meen dit kan selfs 'n gevaarlike spel wees om vir 'n sieke te sê dat as sy sondes bely is en hy glo, hy gesond sal word. Die goedbedoelde raad van "glo net" moet tog rekening hou met God se oppermatigheid. Erlo Stegen meen ook dat dit verkeerd is om die sieke aan te spoor, soos dikwels gedoen word, om die beloftes van God "toe te eien", sonder om rekening te hou met die wil van God en met die waarheid dat siekte ook 'n goeie doel kan dien. Ook reken hy nie dat die Skrifwoord: "Deur Sy wonde het daar vir ons genesing gekom" (Jes 53:5), op liggaamlike genesing slaan nie. Erlo Stegen sê: "Ek glo nie dat elke Christen gesond moet wees nie; geestelik, ja, maar nie liggaamlik nie."[453]

Verlange en geloof om genees te word, speel nie altyd 'n deurslaggewende rol by siektegenesing nie. By Kwa Sizabantu is met mense te doen gekry wat gesê het dat die Here hulle tog nie wil of sal genees nie en tog het Hy! 'n Hindoevrou is eenkeer ietwat teen haar sin na Kwa Sizabantu gebring. Sy was verlam en stom en het nie geglo dat die Here haar sou genees nie. Toe haar buurvrou wat in 'n rystoel was egter genees is, het haar familie haar na Kwa Sizabantu se "hospitaal" gebring. Gedurende die gereelde dienste wat daar gehou is, het die Here haar deur sy Woord aangespreek en kom sy tot 'n hartgrondige bekering. 'n Paar dae daarna begin sy praat en nadat om

---

452. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.28
453. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.28; Erlo Stegen: HB3.

genesing van die verlamdheid gebid is, staan sy op en loop. God het inderdaad gedoen ver bo wat sy verwag het. Sy het nie eens op genesing gehoop nie, tog ontvang sy beide verlossing van sonde en genesing van siekte. So groot is God, al is die geloof ook nog so klein.[454]

Die leiers van Kwa Sizabantu verkies om te praat van goddelike genesing in plaas van geloofsgenesing, want dit is tog God wat die genesing bewerk en nie die geloof nie. Oor die grootte van die geloof stel Friedel Stegen dit kinderlik-mooi as hy sê: "Hoe meer jy na jou geloof kyk, hoe kleiner word dit; hoe meer jy na Christus kyk, hoe groter word dit." Dikwels word aan die sendelinge op Kwa Sizabantu gevra of hulle bewus was van 'n besondere geloof toe die genesingswonder plaasgevind het. "Nee", antwoord een, "ons het nie eens aan geloof gedink nie, maar het soos 'n kind wat na sy vader toe kom vir die Here gevra om te genees. En as Hy dink dit is goed, maak Hy gesond."[455] Erlo Stegen sê: "Daar is so iets soos die gawe van gesondmaking. God gee ook dikwels uit groot genade genesing op die gebede van mense wat nie die gawe het nie. Die Gewer is altyd groter as die gawe. Nie op die gawe nie, maar op die Here self moet die oë altyd gehou word". By Kwa Sizabantu word die gawe van gesondmaking dan ook nie uitgelig nie. Diegene wat die gawe het, word nie afgesonder vir 'n besondere diens in die gemeente nie. Dit kan gevaarlik wees, meen Erlo Stegen, en tot geestelike hoogmoed lei.[456] Die Here het Homself nooit verbind om alle siektes van almal te genees nie. Hieroor is daar geen twyfel by die leiers op Kwa Sizabantu nie. Genesing lê in die hand van die soewereine God wat dit gee aan wie Hy wil en soos Hy wil. Soos Erlo Stegen sê: "As Hy genees, sê ons dankie. As Hy nie genees nie, aanvaar ons Sy wil."[457]

---

454. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.28.
455. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.29; Erlo Stegen: HB3; Friedel Stegen: HB7.
456. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.29; Erlo Stegen: HB3.
457. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.29.

Eksorsisme

Dit was die laagtepunt in Erlo Stegen se bediening toe die besete meisie nie genees is deur sy gebed nie. Ses jaar later was dit die bekering en genesing van 'n besete towenares wat die eerste bewys gebring het dat God Hom tot die bidders neergebuig het en besig was om met krag te werk.[458]

Die kind van heidense Zoeloe-ouers word dikwels reeds voor sy geboorte opgedra aan die voorvadergeeste tot wie om hulp en beskerming gebid word. Wanneer die kind in die wêreld kom, kom hy terselfdertyd in 'n godsdienstige stelsel van toordokters, voorvadergeeste, bose geeste en magiese kragte. Dwarsdeur sy lewe beïnvloed en bepaal hierdie "geestelike" dampkring feitlik alles wat hy doen.[459]

Bewus van die velerlei gestaltes van die Satan en sy verderflike invloed op die mens, het Erlo Stegen dit tog teen diegene wat 'n bose gees agter byna elke probleem in die mens se lewe soek. So dikwels is die probleem niks anders as sonde wat bely en verwyder moet word nie. Hy kan hom ook nie vereenselwig met die beskouing dat 'n mens na sekere onbekende "bindinge van Satan" in jou lewe moet gaan soek nie. Dat so 'n binding, soos soms beweer word, tot die derde of vierde geslag kan teruggaan, vind hy ook onaanvaarbaar. Hy is van oordeel dat iemand wat besete is of deur bose geeste gebind is, gewoonlik self weet

---

458. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.33-35; H.E. Basson: a.w., pp.82-85; G.J. Oosthuizen: a.w., pp.65-66.

459. T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.7; H.E. Basson: a.w., pp.82-85; M.C. Kitshoff: a.w., pp.33-35; G.J. Oosthuizen: a.w., pp.65-66.

wat die probleem is. Die Here het nooit vir iemand gesê: "Jy is gebind; jy het innerlike genesing nodig" nie. Sy benadering was om vir mense te vra wat hulle wou hê dat Hy vir hulle moes doen.[460]

Dieselfde benadering word op Kwa Sizabantu gevolg. Die heilbegerige besetene sal dikwels self erken dat hy besete is en graag bevry wil word. Een van etlike gevalle is van 'n vrou wat hulp kom soek het. Volgens haar was sy gekwel deur bose geeste. Nadat daar lank vir haar gebid is, het die geeste hul bestaan bekend gemaak en so die vrou se diagnose bevestig. Daar word nie alleen vir die besetene gebid nie; so 'n persoon word ook gevra om sy sondes voor die Here te bring en vergiffenis te vra. Dit is deur sonde dat die duiwel sy greep op die mens verstewig.[461] Wie wil breek met die sonde, open die weg tot bevryding.

By Kwa Sizabantu is daar geen vaste patroon, metode of volgorde wat gevolg word wanneer iemand bevryding van besetenheid soek nie. Twee elemente speel egter 'n bepalende rol, naamlik belydenis en afsweer van die sonde deur die besetene, en gebed om bevryding. By meer as een geleentheid is die hele span vir voorbidding ingeroep. In die meeste gevalle het bevryding gekom sonder dat dit nodig was om die bose geeste in die naam van Christus te beveel om die persoon te verlaat.[462]

---

460. Trevor Dahl: HB1; Erlo Stegen: HB5; H.E. Basson: a.w., pp.82-85; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.33-35; G.J. Oosthuizen: a.w., pp.65-66.
461. Erlo Stegen: HB5; C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.3; H.E. Basson: a.w., pp.82-85; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.33-35; G.J. Oosthuizen: a.w., pp.65-66.
462. Erlo Stegen: HB5; H.E. Basson: a.w., pp.82-85; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.33-35; G.J. Oosthuizen: a.w., pp.65-66.

Wanneer besetenes bevry word, begin die demone dikwels praat, stel hulle hulleself dikwels bekend, of sê dat hulle nou die persoon gaan verlaat. Wanneer mense bevry word, val hulle somtyds soos dooies op die grond. Waar die gesigte eens vertrek was van haat of ander bose emosies, verander dit in rustigheid of selfs blydskap.[463]

By Kwa Sizabantu is niemand afgesonder vir die taak van eksorsisme nie. Ook word dit nie beskou as 'n besondere faset van die bediening nie. By die uitdryf van duiwels gaan dit om die verlossing van die verslawende mag van Satan en sonde, gaan dit om die herstel van die verhouding met God deur Christus Jesus. Die krag om dit te doen, kom ook maar weer deur die besondere krag van die Heilige Gees wat werk soos Hy wil.[464]

Buite bybelse openbaringe

"Alhoewel hierdie openbaringe belangrik geag word, word dit ook getoets en glad nie op dieselfde vlak as die Woord gestel nie. Dit hoef dus nie 'n probleem in die beoordeling van Kwa Sizabantu te wees nie."[465]

Die leiers op Kwa Sizabantu sê dat daar dikwels sulke openbaringe voorkom.[466] Hulle besef dat dit soms baie gevaarlik kan wees. Daar word gewaak teen die gevare deur alle visioene en drome te toets. By die beoordeling van 'n droom of visioen bly die uitgangspunt steeds "sola Scriptura".

---

463. Erlo Stegen: HB5; H.E. Basson: a.w., pp.82-85; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.33-35; G.J. Oosthuizen: a.w., pp.65-66; J.A. van Rooy: a.w., p.12.
464. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.33-35; H.E. Basson: a.w., pp.82-85; G.J. Oosthuizen: a.w., pp.65-66.
465. T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.19.
466. Erlo Stegen: HB3; Trevor Dahl: HB1.

Dit staan onder die toets van God se Woord.[467]

Kurt Koch skryf die volgende oor Buite-Bybelse openbaringe:

> Sommige het 'n droom waarin die Here met hulle praat. Ander weer sien in 'n visioen ... Daar is ook enkeles wat die stem van die Here direk hoor: dit gebeur veral in die geval van analfabete wat nie in staat is om die Bybel te lees nie. En derdens neem die Here deur die Heilige Gees die verstand, die wil en die insigte van 'n geroepene in beslag,sodat hy 'n onuitwisbare indruk het van wat die wil van die Here is.[468]

Wanneer iemand 'n openbaring gehad het wat nie bots met die Skrif nie, word hy gevra om dit neer te skryf en aan een van die leiers te gee vir bewaring. Die toets vir die egtheid is of dit wel gebeur. 'n Persoon word gevra om baie seker te maak dat dit nie maar net sy eie begeertes is wat hy as openbaring van God sien nie.[469] Vir 'n voorbeeld van so 'n openbaring sien bylae 5.

Spreek in tale

Reeds in 1964,na die besoek van David du Plessis aan Pietermaritzburg, het die spreek in tale 'n brandende saak vir die Bibelhaus-groep geword. Dit het egter ook geblyk 'n saak van meningsverskil, verdeeldheid en skeuring te wees. Erlo Stegen was een van diegene wat hulle nie kon vereenselwig met die leer en praktyk van die spreek in tale nie, allermins nog op die wyse wat dit by die betrokke vergadering daar in Pietermaritzburg geïllustreer en beoefen

---

467. T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.19.
468. K. Koch: a.w., p.136.
469. Erlo Stegen: HB3; T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.6.

is. Etlike lede van die Bibelhaus-groep wat daar teenwoordig was, was geskok oor die metode wat gevolg is om tot die sogenaamde ontvangs van die Heilige Gees te kom en mense "in tale" te laat praat.[470]

Met die vertrek van Anton Engelbrecht gedurende hierdie tyd, het Erlo Stegen die dienste op Claridge waargeneem. In die verwarring wat oor die tale-kwessie geheers het, moes hy leiding gee. Sy beskouing was dat die Bybel niks weet van tale as die besondere onderskeidingsteken of die herkenningsteken van die vervulling met die Gees nie. Sy beskouing was dat daar een Gees is, maar baie gawes. Dit is dieselfde Gees, maar Hy gee nie aan almal dieselfde gawes nie. Almal is tog nie profete nie; almal het ook nie die gawe van genesing nie. Net so spreek almal nie in tale nie.[471]

Alhoewel Erlo Stegen die spreek in tale soos hy dit ervaar het aanvanklik sterk teengestaan het, het hy tog nie die moontlikheid van 'n hedendaagse egte, Bybelse spreek in tale uitgesluit nie. Hierdie beskouing het bevestiging gekry gedurende die tyd toe die Heilige Gees kragtig op Mapumulo begin werk het. Daar het iemand, 'n lidmaat van die Lutherse Kerk, in tale begin praat. Volgens Erlo Stegen was die boodskap,wat ook uitgelê is, goed en Skriftuurlik. Daarna het tongespraak baie min op Mapumulo of Kwa Sizabantu voorgekom.[472]

Dit was nie alleen die onskriftuurlikheid van die beskouing dat elke gelowige wat met die Heilige Gees vervul is in tale moet spreek wat vir Erlo Stegen teen die bors gestuit het nie. Wat hom ook gehinder het, was die indruk van oppervlakkigheid wat baie van die beoefenaars daarvan gelaat

---

470. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.35-37.
471. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.35-37.
472. K. Koch: a.w., p.120; H.E. Basson: a.w., pp.73-74.

het. Latere ontmoetinge met sommige ander sprekers in tale het die indruk bevestig. Van hulle het min geweet van verlossing van sondes en van 'n toewyding aan Christus, byna niks van 'n geheiligde lewe waarin die Heilige Gees woon nie en weinig van die liefde wat die eerste en grootste vrug van die Gees is.[473]

Die ontdekking dat die mens wat onder die mag en beheer van die Satan staan ook in 'n taal kan praat wat so 'n persoon nie geleer het nie, sou ook vir Erlo Stegen en sy span tot groter versigtigheid maan wanneer hulle met die verskynsel van tongespraak te doen kry. Het daardie towenares, die eerste een wat na Mapumulo gekom het, dan nie ook in 'n taal gepraat wat sy glad nie aangeleer het nie? Ook van die ander besetenes met wie die span later te doen gekry het, het in vreemde tale gepraat. Erlo Stegen en sy groep kon hieruit slegs die afleiding maak, wat reeds elders in die wêreld vasgestel is, dat ook bose geeste vir mense vreemde tale kan laat praat.[474]

Later het dit vir Erlo Stegen duidelik geword dat die Satan ook die spreek in tale wil gebruik om sy eie oogmerke te bereik. Hy vertel dat,terwyl hulle op 'n keer vir 'n vrou met 'n verlamde arm gebid het, 'n stem deur haar gepraat en gesê het dat hulle gemeen het om die verkondigingswerk af te breek deur die spreek in tale. Die hulle kon niemand anders as die bose magte gewees het nie.[475]

---

473. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.35-37; H.E. Basson: a.w., pp.73-74.
474. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.35-37; H.E. Basson: a.w., pp.73-74.
475. Erlo Stegen: HB3; B.J. van der Walt: a.w., p.10; M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.35-37; H.E. Basson: a.w., pp.73-74.

In die lig hiervan is dit begryplik dat Erlo Stegen die "onderskeiding van die geeste" (1 Kor 12:10) as een van die belangrikste gawes van die Gees noem. Die Satan is steeds daarop uit om die werk van God af te breek of te weerstaan. As hy dit nie met direkte teenstand kan regkry nie, probeer hy sy doel bereik deur oënskynlik parallel met God te werk. Dan aap sy eie bose geeste die werkinge van die Heilige Gees na! Ook hulle vul die menslike lewe, ook hulle is sterk en ook hulle spreek in tale! Afgesien van die Heilige Gees en die bose gees, is daar nog 'n derde "gees" wat as moontlike oorsprong van tongespraak aangemerk moet word, naamlik die menslike gees self wat onder sekere omstandighede op sekere impulse reageer en tale voortbring.[476]

Waar die tongespraakstroom wat sedert die tweede helfte van ons eeu so sterk begin vloei het, dan uit drie moontlike bronne ontspring - goddelike Gees, bose gees, menslike gees - begryp 'n mens Erlo Stegen se klem op die noodsaaklikheid van "onderskeiding". Hoe die onderskeiding in die praktyk gedoen moet word, is egter nie duidelik uitgestippel nie. Wat 'n groot gewig dra, is dat die persoon wat in tale praat se eie lewe moet kan getuig dat hy 'n Geesvervulde kind van die Here is. Indien nie, sou 'n mens wel dit kan bevraagteken of so een se tongespraak deur die Heilige Gees ingegee is. Ordelikheid en die opbouing van die gemeente is verdere maatstawwe wat die leiers op Kwa Sizabantu wil aanlê vir bybelse tongespraak.[477]

Uitgaande van wat die Skrif leer, sowel as die leiers op Kwa Sizabantu se eie waarnemings en ervarings, is dit begryplik dat hulle hierdie saak met groot omsigtigheid wil hanteer. Dit is duidelik dat hulle die tongespraak

---

476. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.35-37; H.E. Basson: a.w., pp.73-74.
477. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.35-37; H.E. Basson: a.w., pp.73-74.

nie sonder meer verwerp nie. Die Here as die soewereine God het die reg om Hom te openbaar soos Hy wil en te werk soos Hy wil. Erlo Stegen vat sy groep se standpunt oor die spreek in tale soos volg saam: "Ons is nie teen die charisma nie, maar die pseudo-charisma weerstaan ons. As God iets doen, wil ons nooit daarteen wees nie, maar dit moet God wees." In die praktyk speel die spreek van tale geen rol by Kwa Sizabantu as uitdrukking van die geloofslewe of in die opbou en funksionering van die gemeente nie.[478]

Die oormatige klem wat sommige lidmate van die Pinksterkerke op die spreek in tale lê, skep somtyds ietwat van 'n probleem wanneer hulle by Kwa Sizabantu op besoek is. Dit het al gebeur dat hulle wanorde en verwarring bring as hulle tydens 'n diens die tongespraak beoefen. Somtyds gaan hierdie besoekers ook in meer intiemer groepies voort met hierdie praktyk. Ander besoekers wat nie weet wie werker en wie besoeker op Kwa Sizabantu is nie, kan maklik die indruk kry dat tongespraak die normale by Kwa Sizabantu is. Wanneer die leiers self hoor dat daar deur die besoekers in tale gepraat word, of dit hulle so meegedeel word, word sulke besoekers vriendelik versoek om dit te beëindig.[479]

Alhoewel die skriftuurlike grond van tongespraak erken word, is Kwa Sizabantu terselfdertyd daarvan oortuig dat nie alles wat as spreek in tale bestempel word, die Bybelse tongespraak is nie. Om aan die gevaar te ontkom dat aan die onegte 'n plek in die gemeente gegee word sowel as om verwarring te voorkom, word tongespraak by Kwa Sizabantu

---

478. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.35-37; H.E. Basson: a.w., pp.73-74.
479. C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.2, M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.35-37.

dan ook ontmoedig. Dat die egte wel kan voorkom, word nie ontken nie. God werk soos Hy wil.[480]

Heiligmaking

> Heiligmaking word baie sterk beklemtoon en daarom ook die persoonlike toewyding van die gelowiges. Dit word ook duidelik gestel dat God self die Een is wat werk en die mens in staat stel om 'n lewe van toewyding te beoefen. Die aflegging van sondes word verkondig as reël van 'n dankbare en toegewyde lewe. Gevolglik speel die Perfeksionisme geen rol in hulle beskouing oor die heiligmaking nie."[481]

> "Dit is dan ook opmerklik hoe onverdraagsaam die abazalwane teenoor sonde in hulle eie lewe of in die gemeente is. Hulle is nie 'perfeksionisties' in die sin dat hulle in die waan verkeer dat hulle sondeloos is of kan wees nie, maar 'hulle jaag daarna of hulle dit ook kan gryp' (Fil 3:12); asof daar nog net een tree tussen die gelowige en die volmaaktheid oorgebly het. Hulle maak werk met die sonde. Soos 'n besoeker daar dit teenoor my uitgedruk het: 'Hier speel hulle nie met sonde nie.' [482]

Erlo Stegen sê dat sy grootste taak nie is om te preek of om enige ander taak te verrig nie, maar om te sorg dat daar niks tussen hom en God kom wat die verhouding kan benadeel nie. 'n Besoeker wat gereeld daar kom, het gesê hy poog om elke sonde waarvan hy bewus raak, te bely

---

480. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., pp.35-37; H.E. Basson: a.w., pp.73-74; Natalse Sinode 1983: a.w., p.571.
481. Natalse Sinode 1983: a.w., p.572.
482. J.A. van Rooy: a.w., p.44; abazalwane beteken die broers en susters.

en reg te stel. Heiligmaking word as 'n voortdurende proses van aflegging van die ou mens en opneem van die nuwe gesien. Die mens se verantwoordelikheid word sterk beklemtoon, maar perfeksionisme speel geen rol nie.[483]

Die verhouding indikatief - imperatief

Dit is op hierdie punt dat Van Rooy sy ernstige kritiek teen Kwa Sizabantu het as hy sê:

> Teen hierdie agtergrond, nl. die gevaar van eensydige nadruk in die prediking, in hierdie geval met name die verwaarlosing van die indikatief, moet ons ongerustheid oor die aksente in die prediking te Kwa Sizabantu gesien word. Die indikatief word veronderstel, maar kom nie in die prediking tot sy reg nie ... hiermee bedoel die skrywer nie dat die imperatief enigsins minder nadruk moet ontvang nie; inteendeel, die onverbiddelike eis van God se wet moet steeds in sy volle skerpte en krag verkondig word, tot oortuiging van sondaars en tot heiligmaking van God se kinders, maar dit moet nie in die lug hang nie, dit moet rus op 'n ewige kragtige en ryke verkondiging van Christus ons versoening en heiligmaking.

Daar is egter persone wat oordeel dat dit 'n tydige regstelling is van 'n wanbalans waar die indikatief weer ten koste van die imperatief beklemtoon word.[484]
Die nadruk wat die imperatief ontvang, moet verstaan word vanuit die oogpunt dat dit eerstens 'n sendingsituasie is waar die oproep tot bekering van sondes weerklink en

---

483. J. Müller: a.w., pp.4-5; T.F. Dreyer, P.A. Odendaal en T. Eloff: a.w., p.20; G.J. Oosthuizen: a.w., pp.56-57; H.E. Basson: a.w., p.96.
484. J.A. van Rooy: a.w., p.34.

tweedens tot persone uit gevestigde kerke wat nie die dringendheid van God se imperatief ken nie en gewoond is dat die indikatief die gewig dra. In persoonlike gesprekke en in boodskappe aan die personeel self ontvang die indikatief ook 'n groter klem. Dit is egter wel so dat die imperatief die hoofklem ontvang.[485]

Die vrug van die Gees

Op Kwa Sizabantu word erns gemaak met die Bybelse opdrag dat die gelowiges lewende briewe van God moet wees, dat hul lewenswandel moet getuig van wat hulle bely. Deur hul daaglikse lewe moet hul ligte in die wêreld en sielewenners vir Christus wees. Vir die ongelowige wat homself in 'n Christelike gemeente of gemeenskap bevind, is dit die liefde, goeie werk, lewensheiliging, blymoedigheid, selfverloëning, gasvryheid en goeie verhoudinge wat hy daar ondervind wat 'n stempel op hom gaan afdruk.[486]

Baie van hierdie kenmerke van 'n lewende gemeente, maar wat terselfdertyd die vrug van die Gees is, word op Kwa Sizabantu gevind. Met gasvryheid word die besoeker daar ontvang en gevoed. Hy word getref deur die sterk gemeenskapskarakter. Hy ontdek spoedig dat die mense daar begerig is om heilig voor die Here te leef en hy sien hoe met blymoedigheid en nederigheid die alledaagse werk gedoen word. Die onbevooroordeelde waarnemer kan nie anders nie as om tot die slotsom te kom dat die groep gelowiges ernstig daarna strewe om deur die Gees van God gelei en regeer te word. En by diegene wat deur die Gees lewe, sal die vrug van die Gees nie ontbreek nie.[487]

---

485. G.J. Oosthuizen: a.w., pp.70-71.
486. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.37; Erlo Stegen: ES19E, HB3.
487. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.37.

B.J. van der Walt lewer die volgende getuienis aangaande die mense op Kwa Sizabantu:

> Veral die egtheid, opregtheid, liefde, blydskap en algehele oorgawe van hierdie mense maak 'n diepe indruk. In die kort tydjie wat ons daar (op Kwa Sizabantu) was, het niks opspraakwekkends gebeur nie. Dit is juis die vrugte van die Gees (Gal 5:22) en nie soseer die besondere gawes wat ons getref het nie.[488]

Die vrug van die Gees, waarvan liefde die eerste samestellende deel is, bring ook mee dat rasseverhoudinge by Kwa Sizabantu nie as 'n probleem beskou of gehanteer word nie. Die dienste daar sowel as op Claridge word dikwels deur mense uit baie nasies en tale bygewoon. Duitsers, Engelse, Afrikaners, Indiërs, Zoeloes en nog meer verenig hulle en voel hulle een in gemeenskap met die Here en met mekaar. Die taalverskille word grootliks deur tolke oorbrug en stel die hoorder in staat om groter seën uit die diens te kry. Deurdat op so 'n manier rekening gehou word met die taalverskille word terselfdertyd 'n sekere mate van erkenning aan etnisitiet en identiteit gegee.[489] Wat die onderlinge verkeer op Kwa Sizabantu betref, sorg die Christelike liefde, vrede, vriendelikheid en nederigheid dat die een bevolkingsgroep hom nie oor die ander verhef nie. Saam dank almal die Here by die etenstafel vir sy versorgende liefde, saam geniet hulle wat voorgesit is. Ook tydens evangelisasieveldtogte bid die medewerkers saam, werk hulle saam en kom hulle saam te ruste na die dag se arbeid. Vir meer as een besoeker was hierdie ongedwonge saamverkeer van wit en swart 'n leerskool in Christelike verhoudinge, verhoudinge moontlik gemaak deur die samebindende krag van die Heilige Gees.[490] Aan sy vrugte

---

488. B.J. van der Walt: a.w., p.10.
489. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.38.
490. M.C. Kitshoff en H.E. Basson: a.w., p.38, C.J.S. Botha en D.B. Dick: a.w., p.1.

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| 241 | Trevor Dahl | EZ | Change your mind. | Matt. 3:1-6 |
| 242 | Trevor Dahl | EZ | Die to reflect God's glory. | John 12:23-28 |
| 243 | Trevor Dahl | EZ | Be quick to come out of sin. | Genesis 19:16 |
| 244 | Trevor Dahl | EZ | The preciousness of salvation. | Exodus 2:1-8 |
| 245 | Trevor Dahl | EZ | The gap to lose Jesus. | Mark 14:53-54 |
| 246 | Trevor Dahl | EZ | To overcome sin in your life. | Eph. 4:26-28 |
| 247 | Trevor Dahl | EZ | To overcome the tempter. | Matt. 4:1-11 |
| 248 | Trevor Dahl | EZ | Are you blinded by religion? | Matt. 2:1-10 |
| 249 | Trevor Dahl | EZ | a) Desperate to see Jesus.<br>b) To resist the devil. | Luke 19:1-10<br>James 4:7 |
| 250 | Trevor Dahl | EZ | a) Getting used to things.<br>b) The power of a pure heart. | Luke 15<br>Daniel 6 |
| 251 | Trevor Dahl | EZ | The foolish Christian. | Matt. 25:1-10 |
| 252 | Trevor Dahl | EZ | A radiant and convicting life. | Exodus 34:1,7,29 |
| 253 | Trevor Dahl | EZ | Believe to full deliverance. | Exodus 6:6-9 |
| 254 | Trevor Dahl | EZ | God's grace in temptation. | 1. Cor. 10:13 |
| 255 | Trevor Dahl | EZ | Can God use you? | 1. Kgs. 17:7-14 |
| 256 | Trevor Dahl | EZ | The Christian's hour of glory. | John 12:23-29 |
| 257 | Trevor Dahl | EZ | Move with Jesus to new ground. | Mark 4:35-41 |
| 258 | Trevor Dahl | EZ | Have you walked with God today? | Genesis 3:1-11 |
| 259 | Trevor Dahl | EZ | The boldness of being with Jesus. | Acts 4:5-14 |
| 260 | Trevor Dahl | EZ | Have you climbed the mountain? | Gen. 19:12-17 |
| 261 | Trevor Dahl | EZ | Grace to overcome sin. | 1.Sam. 17:13 |
| 262 | Trevor Dahl | EZ | True salvation. | Luke 23:35-43 |
| 263 | Trevor Dahl | EZ | Makers of the peace of God. | Matt. 5:9 |
| 264 | Trevor Dahl | EZ | To see Jesus. | John 20:10-16 |
| 265 | Trevor Dahl | EZ | Misusing the gifts of God. | Luke 15:11-19 |
| 266 | Trevor Dahl | EZ | The hypocritical church. | 2. Tim. 3:1-5 |
| 267 | Trevor Dahl | EZ | What does the church offer? | Acts 3:1-10 |
| 278 | Trevor Dahl | ES | Did God really say? | Gen. 3:1-5,11-13 |
| 282 | Trevor Dahl | EZ | The meaning of the Holy Spirit in a life. | Acts 2:1-8,12 |
| 283 | Trevor Dahl | EZ | The Spirit of God will lead you into difficulties. | Num. 33:55-56 |
| 374 | Trevor Dahl | EZD | Friend, wherefore art thou come? | Matt. 26:47 |
| 383 | Trevor Dahl | EZ | "... and if I perish, I perish ..." | Est. 4:14-17 |
| 395 | Trevor Dahl | EZ | Are you fighting in God's battlefield? | 2.Sam. 11:1-13 |
| 397 | Trevor Dahl | E | "I have sinned." | Genesis 3:1-17 |
| 401 | Trevor Dahl | EZ | "You have not humbled yourself,<br>though you knew all these things." | Daniel 5:22-23 |
| 402 | Trevor Dahl | E | God is a sober God. | 2. Kgs. 5:1-5 |
| 403 | Trevor Dahl | ES | Be not blinded to spiritual reality. | Judges 6:7-15 |



| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| 404 | Trevor Dahl | EZ | Respond and heed to God's call. | Jonah 1:1 |
| 405 | Trevor Dahl | EZ | Where are you spiritually today? | Genesis 3:1- |
| 406 | Trevor Dahl | E | Faith without works. | James 2:14- |
| 409 | Trevor Dahl | EA | Do you reflect the image of God? | Genesis :27 |
| 411 | Trevor Dahl | E | "The hand of the Lord was upon me." | Ezekiel 37: |
| 412 | Trevor Dahl | E | "So I prophesied as He commanded me." | Ezekiel 37:4 |
| 413 | Trevor Dahl | EZ | What is your bread of life? | Ruth 1:15-1 |
| 415 | Trevor Dahl | E | Have you sold your birthright? | Genesis 25:2 |
| 416 | Trevor Dahl | E | Woe to the person by whom the temptation comes. | Matt. 18:5-9 |
| 418 | Trevor Dahl | EZ | "She has chosen the good part, which<br>shall not be taken away from her." | Luke 10:38-4 |
| 419 | Trevor Dahl | EZ | If you have done all which was commanded you,<br>then say: 'I'm an unprofitable servant.' | Luke 10:7-1 |
| 434 | Trevor Dahl | EZ | "Esau said: 'What profit shall this birthright do to me?" | Genesis 25 |
| 436 | Trevor Dahl | ES | "If thy hand or thy feet offend thee, cut<br>them off, and cast them from thee." | Matt. 18.7-9 |
| 437 | Trevor Dahl | E | "But Jonah ran away from the Lord<br>and headed for Tarshish." | Jonah 1:1-7 |
| 440 | Trevor Dahl | E | Mary answered: "May it be to me as you have said." | Luke 1:38 |
| 441 | Trevor Dahl | EZ | To be a living sacrifice - holy & pleasing to God. | Rom. 12:1-2 |
| 452 | Trevor Dahl | E | "How wast thou not afraid to stretch forth<br>thine hand to destroy the Lord's anointed?" | 2.Sam. 1:14 |
| 456 | Trevor Dahl | E | "He that followeth me shall not walk in<br>darkness, but shall have the light of life." | John 8:12 |
| 463 | Trevor Dahl | EZ | He that is dead is freed from sin. | Rom. 6:1-7 |
| 469 | Trevor Dahl | EZ | How to build God's temple. | 1.Chr. 29:6-9 |
| 470 | Trevor Dahl | EZ | Can God speak to you or is His word rare in your life? | 1.Sam. 3:1-1 |
| 471 | Trevor Dahl | EZ | "He is the light of the world; in Him is no darkness." | John 8:12 |
| 474 | Trevor Dahl | EG | "Enter ye in at the straight gate." | Matt. 7:13-2 |
| 477 | Trevor Dahl | EZ | God's hand upon Christians. | 1.Kgs. 18:41- |
| 488 | Trevor Dahl | E | Being drastic for the cause of Christ. | Matt. 8:28-3 |
| 492 | Trevor Dahl | EZ | "Do not hesitate, flee for your lives." | Gen. 19:12-1 |
| 493 | Trevor Dahl | E | The meaning of being humble like a child,<br>and to be the greatest in the Kingdom of heaven. | Matt. 18:1-7 |
| 513 | Trevor Dahl | E | Revival amongst the Zulus. | |
| 514 | Trevor Dahl | EG | They who wait upon the Lord shall renew their strength. | Isaiah 40:30- |
| 515 | Trevor Dahl | EG | Conducting your house-hold | Luke 9:62, 1 |
| 516 | Trevor Dahl | EG | The spirit of this present time. | Luke 15:11-1 |
| 517 | Trevor Dahl | EG | The blessing of serving your fellowmen. | John 13:1-9 |
| 519 | Trevor Dahl | EZ | If the son shall set you free, you shall be free indeed. | John 8:31-36 |
| 522 | Trevor Dahl | E | God gives His peace and joy to those who are<br>willing to pay the price. | Matth. 8:28- |
| 526 | Trevor Dahl | EZ | "Lord, increase our faith." | Luke 17 |
| 527 | Trevor Dahl | EZ | Too tired to care. | Gen. 25: |

**D E U T S C H E / T A P E L I S T E**



| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| 1 | Erlo Stegen | D | Untersuche und prüfe dich selbst<br>Beerdigung von Sven Stegen | 2.Kor.13:5<br>Amos |
| 2 | Erlo Stegen | D | Er läutert wie Silber und Gold | Mal.3:1-6 |
| 3 | Erlo Stegen | D | Das Verhältnis in der Ehe | Eph.5:22-33 |
| 4 | Erlo Stegen | D | Erweckung unter den Zulus 1 | |
| 5 | Erlo Stegen | D | Erweckung unter den Zulus 2 | |
| 6 | Erlo Stegen | D | Erweckung unter den Zulus 3 | |
| 7 | Erlo Stegen | D | Erweckung unter den Zulus 4 | |
| 8 | Erlo Stegen | D | Erweckung beginnt bei mir | Joh.7:38 |
| 9 | Erlo Stegen | D | Das lebendige Opfer | Rom.11:32-36 |
| 10 | Erlo Stegen | D | Dass du den Himmel zerrissest | Jes.64:1-2 |
| 11 | Erlo Stegen | D | Der Geist Gottes ist heilig | Apg.1:4-9 |
| 12 | Erlo Stegen | D | Gott sendet den Geist der Wahrheit | Joh.5:26 |
| 13 | Erlo Stegen | D | Wenn das Feuer doch brenne | Matth.3:11 |
| 14 | Erlo Stegen | D | Der schmale Weg zum Leben | Matth.7:13-14 |
| 15 | Erlo Stegen | D | Auf dass dein Name geheiligt werde | Matth.6:9 |
| 16 | Erlo Stegen | D | Schenke uns Ströme lebendigen Wassers | Joh.7:37+38 |
| 17 | Erlo Stegen | D | Er aber tauft mit Feuer | Matth.3:7-12 |
| 18 | Erlo Stegen | D | Was Gott mich durch den Zulu lehrte | 1.Kor.9:20-27 |
| 19 | Erlo Stegen | D | Geheiligt werde dein Name | Matth.6:9 |
| 20 | Erlo Stegen | D | Verlobungsdienst<br>(übersetzt von Friedel Stegen) | 1.Mose.2:18 |
| 21 | Erlo Stegen | D | Die Ehefrau | |
| 22 | F.H. Stegen | D | Gebe mir diesen Berg | Jos.14:6-11 |
| 23 | F.H. Stegen | DE | Frucht zu aller Zeit | Mar.11:11-14 |
| 24 | F.H. Stegen | D | Wenn es an Ol mangelt | Matth.25:1-23 |
| 25 | F.H. Stegen | D | Schau auf den Herrn - Er macht das Unmögliche möglich. | Matth.14:22-31 |
| 26 | Joseph | ZD | Sein Zeugnis | |
| 27 | Erlo Stegen | D | Stehe auf und bekenne deine Sünde | Josua.7:6 |
| 28 | W.Engelbrecht | DE | Ist da noch ein Nagel in deinem Herzen? | Eph.4:22-29 |
| 29 | W.Engelbrecht | DE | Heiligung | Heb.12:14-16 |
| 30 | Trevor Dahl | ED | Gottes moralischer Masstab | Eph.5:1-6 |
| 31 | Erlo Stegen | ED | Bekämpfe die Sünde bis zum Blutvergiessen. | Heb.12:1-5a |
| 32 | Trevor Dahl | ED | Autorität über die Sünde | Matth.27:11-26 |
| 33 | Trevor Dahl | ED | Ausser, dass das Weizenkorn erstirbt. | Joh.12:23-29 |
| 34 | Trevor Dahl | ED | Wie Gott seine Macht erweist | 2.Tim.3:1-5 |
| 35 | Trevor Dahl | EDZ | Keine Versuchung geht über euer Vermögen. | 1.Kor.10:14 |
| 36 | Trevor Dahl | ED | Was der Mensch sät, muss der Mensch erneten. | Gal.6:7-8 |
| 37 | Trevor Dahl | ED | Der fleischliche Christ | Gal.5:16-17 |
| 38 | Trevor Dahl | ED | Unser geistliches Erstgeburtsrecht. | 1.Mose.27:1-4 |
| 39 | Trevor Dahl | ED | Christ, vertreibe deine Feinde... | 4.Mose.33:50-56 |
| 40 | Trevor Dahl | ED | Busse. | Matth.3:1-6 |
| 41 | Trevor Dahl | ED | Unterscheide täglich des Herrn Stimme. | Joh.10:1-6 |
| 42 | Trevor Dahl | ED | Erkenne Ihn auf allen deinen Wegen. | Joh.14:10-31 |
| 43 | Trevor Dahl | ED | Systematische Eroberung des Landes. | 2.Mose.23:20-33 |
| 44 | Kjell Olsen | ED | Lass Gott ein neues Wesen schaffen. | 2.Kor.10:3-6 |
| 45 | Kjell Olsen | ED | Wie ein Auserwählter fallen kann. | 2.Sam.12:1-13 |
| 46 | Erlo Stegen | DA | Ziehe deine Schuhe aus - du stehst auf heiligem Boden. | Jos.5:13 |
| 47 | Erlo Stegen | D | Wie werde ich ein brauchbares Gefäss in Gottes Hand ? | 2.Tim.2:19-21 |
| 48 | Erlo Stegen | D | Christus unser Leben - oder nur ein Zeitvertreib? | Eph.1:3-5 |
| 49 | Erlo Stegen | D | Gottes Mühle mahlt langsam aber fein. | Joh.7:37-38 |
| 50 | Erlo Stegen | D | "Wahrlich, der wird grössere Werke tun,als ich tue." | Jes.64:1-4 |
| 51 | Erlo Stegen | D | "Jesus hungert nach Frucht." | Mark.11:12-14 |
| 52 | Erlo Stegen | D | Der Geist Gottes öffnet der Welt die Augen. | Joh.16:6-7 |
| 53 | Erlo Stegen | D | "Ich schäme mich des Evangeliums nicht, denn es ist Gottes Kraft zur Rettung für jeden." | Röm.1:14-16 |
| 54 | Erlo Stegen | D | "Ich bin gekommen, ein Feuer anzuzünden." | Luk.12:49-50 |
| 55 | Erlo Stegen | D | "Wer glaubt, wie die Schrift sagt..." | Joh.7:37-38 |
| 56 | Erlo Stegen | D | ZEUGNISSE übersetzt von Erlo Stegen | |
| 57 | Trevor Dahl | D | 'Hat Gott dies wirklich so gemeint?'<br>(Übersetzung) | 1.Mose.3:1-5 |
| 58 | Trevor Dahl | D | Die Bedeutung des heiligen Geistes im Leben eines Menschen | Apg.2:1-8 |
| 59 | Trevor Dahl | D | Drei Wege, wie der Teufel die Kinder Gottes versucht | Matth.4:1-11 |
| 60 | Erlo Stegen | D | Und jedermann drängt sich mit Gewalt hinein. | Luk.16:16-17 |
| 61 | M.Mvelase | ZD | Erwirkt dein Zeugnis Leben od. Tod? | 4.Mose.13:27-33 |
| 62 | Manfred Stegen | D | Svens Zeugnis | |
| 63 | M.Dlamini<br>P.Mabaso | D<br>D | | Mark.2:1-11<br>Luk.2:29-31 |
| 64 | Trevor Dahl | D | Er starb - & auch wir müssen sterben um zu leben. | Joh.12:23-28 |
| 65 | Erlo Stegen | D | "Oh du Kleingläubiger, warum zweifelst du?" | Matth.14:22 |
| 66 | Trevor Dahl | D | Kann Gott dich hinab ins Tal senden, um den Toden Leben zu bringen? | Hes.37:1-10 |
| 67 | Erlo Stegen | D | "Wer hat denn euch gewiesen, dass ihr dem zukünftigen Zorn entrinnen werdet?" | Luk.3:7-9 |
| 68 | | D | Bekehrung von drei Pastoren<br>(übersetzt von Erlo Stegen) | |

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| 69 | Trevor Dahl | ED | Die Gnade Gottes | Jak. 2:14-20 |
| 70 | Erlo Stegen | DA | "Ich lasse dich nicht, du segnest mich denn." | 1. Mose. 32:27 |
| 71 | Erlo Stegen | DA | Gottes Wege sind nicht unsere Wege ... | Jes. 55:8-9 |
| 72 | Erlo Stegen | D | Ein wahrer Zeuge des Herrn Jesu - - wer ist bekannt dafür? | |
| 73 | G. Zick | DEZ | SEIN ZEUGNIS | |
| 74 | Kay Stegen | DE | Die göttliche Berufung einer Frau. | Spr.2:1-5 |
| 76 | Erlo Stegen | D | Vollmacht über Versuchung und Sünde. | Apg. 1:4 |
| 77 | Erlo Stegen | D | Ihr seid das Salz, ihr seid das Licht der Erde. | Matth. 5:13-16 |
| 78 | Erlo Stegen | D | Wer wird den Segen Gottes empfangen? | Psalm 24:3-5 |
| 79 | Erlo Stegen | D | Die Ernte ist gross, bitten den Herrn der Ernte, Arbeiter zu senden. | Matth. 9:35-38 |
| 80 | Erlo Stegen | D | "Christus ist mein Leben, Sterben ist mein Gewinn." | Phi. 1:21 |
| 81 | Erlo Stegen | D | "Sein Arm ist nicht zu kurz, dass er nicht helfen könnte. | Jes. 59:1-3 |
| 82 | Erlo Stegen | D | "Es wird daselbst ein Weg sein, der ein heiliger Weg ist. | Jesaja 35 |
| 83 | Erlo Stegen | D | Der echte Christ | Matth. 7:21-23 |
| 84 | Erlo Stegen | D | "So werde es dann geschehen, dass ich euch tun werde, was ich ihnen zu tun gedachte" | 4.Mose 33:50-56 |
| 85 | Erlo Stegen | D | Gottes Wirken unter den Zulus. | Apg. 21:17-20 |
| 86 | Erlo Stegen | D | Lehret sie zu bewahren ... | Matth. 28:16-20 |
| 87 | Erlo Stegen | D | "Danket dem Herrn, auf dass Er uns nicht den Gelüsten unserer Herzen hingebe" | Röm. 1:19-25a |
| 88 | Erlo Stegen | D | Der Baum des Lebens - oder der Baum der Erkenntnis? | Gen. 1:27-29 |
| 89 | Erlo Stegen | D | "Erfüllt sich Gottes Wort in deinem Leben?" | Joh. 19:23-30 |
| 90 | Erlo Stegen | D | "Ich eifer um dich mit göttlichem Eifer" | 2.Kor. 11:2 |
| 91 | Erlo Stegen | D | Christus lebt - hast auch du es erlebt? | Mark. 16:1-6, 20:6+7 |
| 92 | Erlo Stegen | D | "Gebt ihr ihnen zu essen" | Mark. 6:32-44 |
| 93 | Erlo Stegen | DF | "... und sie erzählten wie grosse Wunder und Zeichen Gott durch sie getan hatte unter den Heiden." | Apg. 15:12+13 |
| 94 | Erlo Stegen | DF | "Wahrlich, da ist keiner der grösser sei als Johannes." | Matth. 3:1-3 |
| 96 | Erlo Stegen | D | " ...Dann wird dein Licht hervorbrechen wie die Morgenröte." | Jesaja 58:7-12 |
| 97 | Erlo Stegen | D | | 2. Kor. 11:2 |
| 98 | | DF | LYDIA'S ZEUGNIS | |
| 99 | Erlo Stegen | D | "Denn es ist Zeit, dass das Gericht anfange beim Hause Gottes" | 1.Petrus 4:17-18 |
| 100 | Erlo Stegen | DF | "Eine jegliche Rebe, die Frucht bringt, wird er reinigen, damit sie mehr Frucht bringe." | Joh. 15:1+2 |
| 101 | Erlo Stegen | D | "Nicht durch Kraft oder Heer, sondern durch meinen Geist" | Sach. 4:6 |



| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| 102 | Erlo Stegen | D | "Sie sehen die Herrlichkeit des Herrn, die Pracht unseres Gottes" | Jesaja 35:5-8 |
| 103 | Erlo Stegen | D | "Wenn ich gehe, will ich euch den Tröster senden." | Joh. 16:5-8 |
| 104 | Erlo Stegen | D | "Das Geheimnis, das verborgen gewesen ist - nun aber offenbart seinen Heiligen" | Kol. 1:26-29 |
| 105 | Trevor Dahl | D | "Herr, mehre uns den Glauben" | Lukas 17:1-10 |
| 106 | Erlo Stegen | D | Reinigung: ein Gott wohlgefälliger Gottesdienst. | 1. Joh. 3:1-3 |
| 107 | Erlo Stegen | D | "Gott kannte Abraham" | 1. Mose 18:19 |
| 108 | Erlo Stegen | D | "Eli's Söhne kannten Gott nicht" | 1. Samuel 2:12 |
| 109 | Erlo Stegen | D | "Wer mich ehrt, den will ich ehren" | 1. Samuel 2:12+30 |
| 110 | Erlo Stegen | D | Kindererziehung | Sprüche 22:6 |
| 111 | Erlo Stegen | D | Die himmlische Anleitung | 1. Petrus 3:1-7 |
| 112 | Erlo Stegen | D | "Liebe deinen Nächsten wie dich selbst" | Mark. 12:30-31 |
| 113 | Erlo Stegen | D | "Gehorsamkeit in Einfalt eures Herzens, als dem Christus | Epheser 6:4-7 |
| 114 | Erlo Stegen | D | Schuldlosigkeit | Daniel 6:5-29 |
| 115 | Erlo Stegen | D | Ahnenanbetung | 5. Mose 18:9-14 |
| 116 | Erlo Stegen | D | "Ich setze vor euch Gottes Segen und Fluch" | 5.Mose 18:9-12 Apg. 16:16-24 |
| 117 | Erlo Stegen | D | Alles ist vorbereitet, ... aber ..... | Matth. 22:7 |

BYLAE 4



# MISSION KWASIZABANTU

P / Bag 252
KWASIZABANTU
3561
Tel. 03344 - 810

Liewe Vriende in die Here

Dit is so 'n lang tyd sedert u laas van ons gehoor het - nie omdat daar niks gebeur nie, maar so baie gebeur dat ons net geen tyd kry om te skryf nie! Ons waardeer u gebede opreg vir die werk van die Here hier op Kwa Sizabantu. Alleen in die ewigheid sal openbaar word hoeveel vrug daar was as antwoord op u gebede.

Ek het so pas teruggekeer van 'n Evangelisasie-toer in Europa. Hierdie keer was ons een week in Frankryk en twee en 'n half weke in Duitsland en Switserland. Ons prys en dank die Here vir Sy wonderlike werking in die harte van mense.

"Onder die volke wil ek U loof, Here,
onder die nasies U lof besing."
Psalm 108

My broer Friedel en drie ander medewerkers het in Frankryk agtergebly om voort te gaan met nog dienste vir ongeveer tien dae. Tans is ook nog twee ander medewerksters, Lydia Dube en Margrit Olsen, in Duitsland vir dienste daar. Hulle sal DV die 13e Junie weer terugkeer na Suid-Afrika.
Trevor en Fano sal as die Here wil die 26ste Mei vir ongeveer drie weke na Amerika vertrek vir dienste daar. U gebede vir hulle word hoog op prysgestel.

Ons beplan om die kinder- en jeugdienste vanaf 22 - 29 Junie te hou. Alle kinders en jongmense is baie welkom om hierdie dienste by te woon. As daar enige navrae is, kan u ons graag telefoneer.

Die ouditorium wat ons besig is om te bou vir ongeveer 10,000 mense, maak goeie vordering. Ongelukkig kan ons nie die dak opsit voordat die dreineringstelsel klaar is nie. Met 'n dakoppervlak van 5,400 m² kan 'n mens baie tonne grond verloor in net een storm. Ons vertrou dat daar vinnig gevorder sal word met die dreineringstelsel. Die staal vir die dak is al hier, en ons hoop en vertrou dat dit ongeveer slegs drie maande sal neem om te installeer. Ons dank die Here vir Sy voorsiening in alles wat ons tot dusver met dié gebou ondervind het.

Die werk hier op Kwa Sizabantu asook die uitnodigings na ander plekke neem steeds toe. Mag die Here ons help om getrou te bly aan Hom, en om altyd laag aan Sy voete te bly, "voorberei vir enige goeie diens."

**"En tog, wat vir die wêreld onsin is, het God uitgekies
om die geleerdes te beskaam, wat vir die wêreld swak
is, het God uitgekies om die sterkes te beskaam,
en wat vir die wêreld sonder aansien of betekenis is,
ja, wat niks is nie, het God uitgekies om wat iets is, tot niet te maak.
Geen mens het dus iets om op te roem voor God nie."**
1. Kor. 1:27-29

Die ontstaan en die voortgang van hierdie herlewing is gebaseer op hierdie lewe-gewende beginsel. Toe God die hemel en die aarde geskape het, het Hy niks gebruik om iets tot stand te bring. Die Here verander nie, en werk nog steeds op dieselfde manier. Enigiets of enigeen (selfs 'n Christen) wat homself verhef, is nie bruikbaar in die Here se hande nie, en sal volgens hierdie ewige beginsel tot niks gebring word.
Persoonlike herlewing, en dit moet die normale Christelike lewe van elke Christen wees, is daarvan afhanklik of 'n kind van die Here bereid is om te aanvaar dat hy niks is nie. Alleen dan sal hy bruikbaar in die Here se hande wees om iets tot stand te bring. Natuurlik is valse nederigheid van geen nut nie. Dit is eintlik erger as blatante hoogmoed en trots (omdat dit meer subtiel is, en daarom moeiliker om raak te sien.)

Mag die Here u gebruik om iets tot stand te bring, om daardeur Sy Naam te verheerlik.

Vriendelike groete,

Erlo Stegen
Erlo Stegen

BYLAE 5

BUITE BYBELSE OPENBARINGE

'n Voorbeeld van so 'n droom word in Kwa Sizabantu-sending se nuusbrief vir Julie en Augustus 1983 verhaal. Dit het gebeur tydens 'n reeks dienste vir kinders.

"Onder die kinders wat gekom het, was daar 'n elfjarige seun by name Sandile. Hy het een aand 'n droom gehad, waar hy die Here Jesus gesien het en waar die Here ook aan hom gesê het dat hy sy lewe met Hom moet regmaak, omdat Hy gou kom om hom te haal. Die volgende oggend het hy alles vir sy moeder vertel en sy het gevra waar hy dan sal heengaan? Hy het net geantwoord dat hy nie weet nie, maar die Here sal daar met hom wees.

Tydens hierdie kinderdienste het ons die kinders in verskillende ouderdomsgroepe verdeel en twee tot drie medewerkers was dan vir 'n groep verantwoordelik. Sandile het dieselfde oggend nog al die kinders in sy groep bymekaar geroep en hulle gesoebat om nog dieselfde dag hulle lewens in orde te bring met die Here, maar hulle het hom net uitgelag, en gesê dat hulle nog tyd het en dit later sal doen.

Hyself het die tyd uitgekoop en sy lewe gereinig en met God in orde gebring. Aan sy moeder het hy gesê dat hy nie weet of hy Sondag terug huis toe kom nie, want hy weet eintlik nie waar sy huis is nie. Die moeder het toe met ander kinders gereël dat hulle hom asseblief terug huis toe sal bring, ingeval hy nie die pad vind nie. Sandile het net gesê dat hy die pad baie goed ken, maar hy weet net nie waar sy ware tuiste is nie. Die moeder is terug huis toe sonder om te verstaan wat met haar seun gebeur het.

Die volgende Sondag moes die kinders weer teruggebring word met busse. Sandile het aan die ander kinders gesê dat hy siek voel en hulle moet sy moeder vra om hom te kom haal.

Terwyl hy siek in die bed gelê het, het hy altyd na sy Nuwe Testament gevra en gedurig daarin gelees. Die Maandag het hy almal bymekaar geroep en vir hulle uit die Bybel voorgelees. Hy eindig met die woorde: 'Ek kan julle nie veel meer vertel nie, maar ek is bereid om te sterwe.' Sy moeder het hom nog vermaan om nie so ydel te praat nie, maar hy het bly staan by dit wat hy gesê het.

Eendag daarna vra hy sy moeder om die Nuwe Testament vir hom te bring. Hy was baie swak en kon nie meer die Bybel self oopmaak nie. Hy het net die omslag gestreel en gesê: 'Die Nuwe Testament.' Toe wys hy na bo en sê dat hy aan sy linkerkant die duiwel en sy demone sien en aan sy regterkant is daar 'n engelskaar en hulle wink na hom om hom te kom haal.

'n Paar dae daarna het hy gesê dat Hy kom en daarna het hy ontslaap. Sy dood het hulle hele omgewing geskud en voor ons is 'n geopende deur gegee. Die bewoners vra ons dringend om die Evangelie daar te kom verkondig. Hulle sê as God so kan werk, wil hulle almal deel daarin hê."

Kwa Sizabantu het wel 'n geskrewe belydenis nl. die Apostoliese Geloofsbelydenis:

Ek glo in God die Vader, die Almagtige, die Skepper van die hemel en die aarde.
En in Jesus Christus, sy eniggebore Seun, ons Here;
wat ontvang is van die Heilige Gees, gebore is uit die maagd Maria;
wat gely het onder Pontius Pilatus, gekruisig is, gesterf het en begrawe is en neergedaal het na die hel;
wat op die derde dag weer opgestaan het uit die dode;
wat opgevaar het na die hemel en sit aan die regterhand van God, die almagtige Vader,
van waar Hy sal kom om te oordeel die wat nog lewe en die wat reeds gesterf het.
Ek glo in die Heilige Gees.
Ek glo aan 'n heilige, algemene, Christelike kerk, die gemeenskap van die heiliges;
die vergewing van sondes;
die opstanding van die vlees
en 'n ewige lewe.

Die Noord-Transvaalse Sinode het Dr. Willie Botha opdrag gegee om ondersoek in te stel na Kwa Sizabantu. Die ondersoek is gedoen in die kommissie van Leer- en Aktuele Sake. Na 'n persoonlike onderhoud met Dr. Botha het hy die verslag aan my gegee wat baie positief was. Die verslag word hier aangeheg: bl. 180 - 190.

Met die inhandiging van hierdie skripsie het die verslag nog nie voor die Noord-Transvaalse Sinode gedien nie, daarom is die besluite nog nie bekend nie.

# KWA SIZABANTU

## 1. AGTERGROND

Die Kommissie vir Leer en Aktuele Sake ontvang dikwels navrae in verband met die werksaamhede by Kwasizabantu. Individuele lidmate of groepe uit gemeentes oorweeg soms 'n besoek aan Kwa Sizabantu, maar twyfel aan die wenslikheid daarvan. Die Sinodale Kommissie het ook versoek dat ondersoek ingestel en verslag gelewer word.

## 2. WERKWYSE

Benewens die bestudering van lektuur en ander verslae in verband met Kwa Sizabantu, is ook besoek by die sendingstasie afgelê. Onderhoude is met werkers en die leier van die sendingstasie, Erlo Stegen, gevoer.

## 3. ONTSTAAN VAN KWA SIZABANTU

Erlo Stegen stam uit 'n Duitse familie wat reeds vir baie jare in Natal woon. Ná sy skoolopleiding studeer hy aan die Bibelhaus om hom as sendeling van die Evangelies-Lutherse Kerk te bekwaam. Sedert 1955 arbei hy onder die Zoeloes. Alhoewel hy erken dat die ondervindinge van die eerste twaalf jaar van sy bediening waardevol was, was hy soms moedeloos en teleurgesteld omdat daar weinig merkbare vrug op sy arbeid was. Hy het innig verlang na meer krag en effektiwiteit in sy bediening.

Hierdie worsteling het tot 'n dramatiese gebeurtenis in 1966 gelei. Op 'n dag, tydens 'n biduur by Mapumulo, het die aanwesiges tot diepe sonde-oortuiging gekom. Dit was asof 'n sterk wind die geboutjie gevul het waar hulle byeen was.

Iets van Jesaja 64: 1 en 2 het vir hulle werklikheid geword: "As u maar die hemel wou oopskeur en wou afkom sodat die berge voor u skud! Kom af soos 'n vuur wat fynhoutjies laat brand, soos 'n vuur wat water laat kook. Laat u Naam só aan u vyande bekend word, laat die nasies só voor u bewe."

Hierdie besondere ervaring word as die begin van die herlewing, waarvan Kwa Sizabantu getuig, beskou. Mense is aangegryp deur merkwaardige gebeurtenisse wat gevolg het: hartgrondige bekerings was aan die orde van die dag; toordokters het hulle praktyke laat vaar en tot geloof in Jesus Christus gekom; siekes is genees; blindes kon sien. Kortom, dit was asof die krag van die Heilige Gees in almal vaardig geword het. Die heidene het in groot getalle na die sendingstasie gestroom.

Die bestaande fasiliteite by Mapumulo was spoedig ontoereikend om die heilbegerige mense te bedien. Daarop is besluit om die sendingstasie na Kwa Sizabantu te verskuif. In die proses het die Stegen-familie die amptelike verband met die Evangelies-Lutherse Kerk losgemaak en 'n onafhanklike sendingstasie uitgebou.

Die huidige sendingstasie by Kwa Sizabantu bestaan uit 'n groot saal; kombuis- en eetgeriewe; 'n "hospitaal" waar siekes gehuisves word; kantore; 'n winkel; woonkwartiere vir die personeel en die Stegens se woonhuis. 'n Reuse vergadersaal, wat duisende mense kan huisves, is tans in aanbou.

Die sendingstasie is self-voorsienend. Besoekers word nooit om donasies genader nie - daar word nie eens "kollektes" ingesamel tydens dienste nie. Dankoffers kom spontaan uit alle oorde. Besoekers betaal nie vir huisvesting nie. Die meer as 'n honderd werkers - wat nie eintlik 'n salaris ontvang nie - vertrou vir hulle versorging op die hemelse Vader. Hulle getuig ook dat Hy in alles voorsien.

Honderde mense word daagliks, en dikwels duisende gedurende naweke, van voedsel voorsien. Die produkte word plaaslik gekweek deur die verbouing van die ongeveer 10 hektaar grond. Pluimvee, groente, vrugte, vis en melk word uit eie bodem gelewer. Die res van die Stegen-familie voorsien ook ruim in die finansiële middele wat nodig is om Kwa Sizabantu in stand te hou.

Sodoende bly Kwa Sizabantu aan sy naam getrou, want "Kwa Sizabantu" beteken: "Die plek waar mense gehelp word."

Nadat die fisiese agtergrond van die sendingaksie geskets is, kom die geestelike en teologiese aspekte aan die orde.

## 4. BELYDENIS

Kwa Sizabantu beskik nie oor 'n geskrewe belydenisstuk nie. Omdat die sendingstasie mense uit verskillende denominasies en geloofsgroepe bedien, is 'n omskrewe belydenisskrif na hulle oordeel nie bevorderlik vir die eenheid onder al die gelowiges nie. Kwa Sizabantu is 'n plek "vir al die kinders van die Here". Omdat die leierskorps in volle beheer van die geestelike versorging staan, is die moontlikheid van ernstige geloofsdwalinge beperk. Dit moet verder onthou word dat die Stegens in die Evangelies-Lutherse Kerk met sy Augsburgse Konfessie en die Klein Kategismus van Luther opgegroei het. Wanneer oor 'n belydenisskrif navraag gedoen word, word na die Woord van God as enigste bron van waarheid verwys.

## 5. BEDIENING VAN DIE WOORD

Die bediening van die Woord van God is die primêre en belangrikste aktiwiteit by Kwa Sizabantu. Daar word vertrou op die krag van God se Woord wat harte en lewens kan verander. Omdat God Hom in sy Woord aan die mens openbaar, is die bediening van sy Woord die belangrikste bron van onderrig.

Daar moet ook in gedagte gehou word dat talle Zoeloes nie kan lees nie, of nie 'n Bybel besit nie. Daarom neem die viva vox evangelii 'n sentrale plek by Kwa Sizabantu in.

Oor die algemeen word gewaak oor die suiwer bediening van die Woord. Erlo Stegen en sy medewerkers doen moeite met die bestudering van die Woord. Sonder emosionaliteit word die skrifwaarhede eenvoudig, konkreet en met oortuiging verkondig.

Daar is besoekers wat by geleenthede ervaar dat die teksuitleg nie heeltemnal suiwer is nie. Die konteks van die Skrifgedeelte word nie altyd deeglik geïntegreer met die verkondiging nie. Allegoriese prediking en gebrekkige eksegese is al waargeneem. Klaarblyklik was daar al individuele predikers - soos byna in alle kerke - wat nie die Woord volgens al die hermeneutiese eise uitlê nie.

Alhoewel die skoling van werkers voortdurend plaasvind, word staatgemaak op die leiding van die Heilige Gees met die voorbereiding en lewering van die preek. Benewens die Woord van God, word 'n hoë premie geplaas op die invloed en werk van die Heilige Gees by Kwa Sizabantu.

## 6. DIE WERK VAN DIE HEILIGE GEES

Die gebeurtenis wat gedurende 1966 te Mapumulo plaasgevind het, het die krag en werking van die Heilige Gees bevestig. Erlo Stegen beroep hom - ter wille van die eer van die Here en die heil van mense - op die belofte van Johannes 14:12 "Dit verseker Ek julle: Wie in My glo, sal ook die dinge doen wat Ek doen ...."

Daarom word besondere klem op die werking van die Heilige Gees gelê. Die rol wat aan die Gees toegeskryf word in al die aktiwiteite te Kwa Sizabantu, is opmerklik. Oor die wonderwerke waarvan daar getuig word, is die werkers nie verbaas nie - hulle is net dankbaar. Hulle skryf alles toe aan die krag en werking van God se Gees.

Deur die Woord en die Gees word mense veral oortuig van sonde, reg en oordeel (Johannes 16:8).

7. SONDE

Herlewings deur die geskiedenis is gekenmerk deur die ernstige oortuiging dat sonde 'n groot struikelblok in die mens se verhouding met God is. Wie voortgaan om sondes in die lewe te troetel, kan nie verwag dat die heil van God ervaar sal word nie.

Hierdie herlewing onder die Zoeloes is geen uitsondering nie, die gruwelikheid van die sondige toestand waarin die mens voor God verkeer, word benadruk.

Teen die heidense agtergrond van die Zoeloebevolking in Natal, kan die beklemtoning van die erns van die sonde verstaan word. Die Wet van God word die mense nou ingeprent. Die verlore toestand van die sondaar word geskets. Kortom, die verskriklikheid van die sonde, die laaste oordeel en die verdoemenis word in duidelike taal oorgedra.

Konkrete sondes word in die prediking en tydens pastorale gesprekke aangespreek. Nie net die sonde van ongeloof nie, maar ook seksuele immoraliteite, rook- en drinkgewoontes, liefdelose optrede, diefstal en ander wanpraktyke word veroordeel.

Terwyl die leiers oproep tot die aflegging van sondes en die bekering tot God, word gewaak teen die gevaar van moralistiese prediking. Deur die Woord en die krag van die Heilige Gees word mense gelei om die heerlike ervaring van die vergiffenis van sonde te belewe. Daarna word gereëld gewaarsku teen afval, of terugval in die sonde. Soos 'n besoeker aan Kwa Sizabantu tereg opgemerk het: "Hier speel hulle nie met sonde nie!" (Oosthuizen, GJ: Kwa Sizabantu-sending, U.P. 1985).

Daar word verwag - en dit gebeur inderdaad - dat bekeerlinge restitusie doen van die onreg wat vóór die bekering teen medemense gepleeg is.

Hieruit moet nie afgelei word dat die verdienste van Jesus Christus gering geskat word ter wille van die mens se eie prestasie nie.

8. VERDIENSTE VAN CHRISTUS

Alhoewel die verantwoordelikheid van die mens beklemtoon word in die besef van sonde en die bekering, word die genade en verdienste van Jesus Christus nie gering geskat nie. Met nadruk word daarop gewys dat Christus deur redding en verlossing die soenverdienste bewerkstellig het. Die Lutherse inslag kom in hierdie verband duidelik na vore: nie deur die goeie werke of die verdienste van 'n méns nie - alleen deur die genade van Jesus Christus word ons gered. Dit is sy verlossingswerk wat die mens in 'n nuwe verhouding met God plaas.

Natuurlik beteken dit nie dat die mens nou geen verantwoordlikheid het nie: by Kwa Sizabantu word 'n hoë premie op 'n heilige lewenswandel geplaas.

9. 'n HEILIGE LEWENSWANDEL

Ná die aflegging van die sonde volg 'n dankbare en toegewyde lewe waarin die persoonlike heiligmaking nagejaag word. Deur die heerskappy van Christus in hulle harte, word die lewensvernuwing deur die Woord en die Heilige Gees bewerkstellig.

Hierdie mense wat Christus gevind het en hulle lewens aan Hom oorgegee het, beweeg dan soos briewe van Christus (2 Kor. 3:13) uit om oral sy getuies te wees. Daarom word elke gelowige by Kwa Sizabantu as 'n sendeling beskou.

Die gelowige se lewe en goeie werke moet getuig van die nuwe verhouding tot God en medemens. Deur 'n positiewe wilsbeslissing word die kwaad afgelê en die goeie nagestrewe.

Alhoewel Kwa Sizabantu nie 'n plek is waar alles volmaak verloop nie, is die vrug van die Gees (Gal. 5: 22) merkbaar onder hierdie mense. Onderlinge verhoudinge getuig van vrede, geluk en gasvryheid, liefde en blymoedigheid. Zoeloe-gesinne getuig ook dat die Woord en die Gees van God die lewens van ouers en kinders merkbaar verander. Dit word duidelik gestel dat die leer van perfeksionisme nie verkondig word nie.

Sommige waarnemers vrees wel dat daar by Kwa Sizabantu te veel van die wet en te min van die evangelie gemaak word. Die imperatief word ten koste van die indikatief van die verlossing benadruk. Maar die verklaring hiervoor is waarskynlik die sendingsituasie waarin die werk verrig word. Diegene wat uit die heidendom tot bekering kom, moet uiteraard hulle lewenstyl radikaal verander.

## 10. SAKRAMENTE

Terwyl die bediening van die Woord hoë prioriteit geniet, ontvang die sakramente nie soveel aandag nie.

Dit kan onder meer aan twee redes toegeskryf word:

Die Stegen-familie het beswaar gehad teen die beskouing wat hulle in die Lutherse kerk met betrekking tot die doop teengekom het. Hulle het die indruk dat persone wat gedoop is, geestelik op hulle louere gerus het. Deur hulle op die doop te beroep, het hulle nie aandag aan 'n Christelike lewenswyse gegee nie. Die Stegens het geglo dat die doop as sodanig nie genoeg is vir die saligheid nie. Hieruit volg dat daar by Kwa Sizabantu nie soveel klem op die doop gelê word nie.

7

Byna soos Paulus wil hulle sê: "Christus het my immers nie gestuur om te doop nie maar om die evangelie te verkondig". (I Kor 1:17).

'n Ander rede waarom die doop nie voorop staan nie, is die vrees dat die Zoeloes se tradisionele bygelowe aan allerlei magiese kragte tot misverstande aanleiding kan gee. Net so bestaan die gevaar dat verkeerde beskouinge oor die brood en die wyn kan posvat.

Desnieteenstaande word die sakramente met geleenthede bedien. Wanneer persone uit die heidendom tot geloof kom, word hulle as volwassenes gedoop. Dié doop vind deur onderdompeling plaas. Onder geen omstandighede word persone van ander kerke by Kwa Sizabantu gedoop nie. Herdoop word nie toegelaat nie.

Nagmaalviering bied geleentheid om die aanbidders tot ernstige selfondersoek op te roep.

Vir persone uit die Gereformeerde tradisie, kom dit voor asof die verbond nie sterk beklemtoon word nie. Aan die ander kant blyk dit dat die verbondsgedagte eintlik spontaan by Kwa Sizabantu gehandhaaf word. Dit word bevestig deur die feit dat die bediening van die Woord uiters belangrik geag word.

Met die klem op die Woord, word daar nie buitengewone aandag aan genesings gegee nie.

## 14. GENESINGS

Die genesing van siekes was nie spesifiek op die agenda van hierdie sendingaksie nie. Maar, veral tydens die dramatiese gebeure by Mapumulo, het ernstige siek mense wonderbaarlik genesing ondergaan. Hierdie proses duur vandag nog voort: Sonder om spesiale genesingsdienste te hou; sonder om psigologiese druk of die emosie van die massas aan te wend, word mense gesond.

Om bepaalde redes word diegene wat genees is, dikwels versoek om nie te veel publisiteit aan hierdie wonders te verleen nie. Daarom word daar verkieslik in die persoonlike, pastorale bediening, vir siekes gebid.

Die ervaring is dat mense veral gesond word sodra hulle verhouding met God herstel is. By Kwa Sizabantu is geestelike gesondheid dan ook baie belangriker as fisiese gesondheid. Die fisiese nood en behoeftes word ondergeskik aan geestelike heil gestel. Genesings is sodoende 'n begeleidende verskynsel van die herlewing. Die hartsverandering by mense gaan dan gepaard met liggaamlike veranderinge.

Klem word daarop gelê dat siekte nie noodwendig aan bepaalde sondes toegeskryf kan word nie. God se soewereine wil word in hierdie verband erken. Wanneer daar dan nie genesing intree nie, word die toestand aanvaar.

Die "hospitaal" bestaan uit sale met beddens. Daar is nie 'n voorraad medikanmente of mediese toerusting nie. Die "pasiënte" word bloot voorsien van die nodige lewensmiddele terwyl daar om hulle genesing gebid word. Ernstige gevalle word na gekwalifiseerde geneeshere verwys.

Onder heidenvolke word daar soms 'n verband tussen siekte en die werk van die duiwel gelê.

## 15. DUIWELBESETENHEID

Vanweë die omliggende heidendom en die praktyke wat Zoeloe-toordokters beoefen, kom gevalle van duiwelbesetenheid dikwels voor. Werkers by Kwa Sizabantu spesialiseer egter nie in eksorsisme nie. Daar bestaan ook bedenkinge in verband met die sogenaamde bevrydingsbedieninge.

Verder word persone wat klaarblyklik deur demone geteister word, deur die krag van die Woord van God bevry. Die wonderlike ervaring lei daartoe dat groot getalle waarsêers (izangomas) hulle tot Kwa Sizabantu wend sodat hulle verlos kan word van die slawerny van afgode en ander heidense geeste.

Ten slotte word Kwa Sizabantu se verhouding met ander kerke in oënskou geneem.

## 16. VERHOUDING MET ANDER KERKE

Omdat die Woord van God sentraal by Kwa Sizabantu staan, heers daar oor die algemeen wedersydse goeie verhoudinge met kerke van Gereformeerde belydenis. Dit is bekend dat Erlo Stegen waardering vir die Ned Geref Kerk het. Die eenheid van die kerk is so belangrik dat dit nie deur onderlinge spanninge versteur moet word nie.

Wanneer persone uit die heidendom tot geloof kom, word hulle by Kwa Sizabantu opgeneem en geestelik versorg. Wanneer lidmate van ander kerke besondere seën by Kwa Sizabantu ervaar, word hulle aangemoedig om met lojaliteit na hulle kerke terug te keer om die Here daar met oorgawe te dien. Niemand sluit as "lidmate" by Kwa Sizabantu aan nie.

Alhoewel soveel klem op die krag en werking van die Heilige Gees geplaas word, word daar nie by Kwa Sizabantu 'n ophef van die sogenaamde charismatiese gawes gemaak nie. Die beskouing dat ware gelowiges in tale moet spreek, word beslis deur Erlo Stegen afgewys. Die dienste by Kwa Sizabantu neem nooit emosionele afmetings aan nie. Daarom verbaas dit nie dat Kwa Sizabantu weinig kontak met die Pinkstergroepe het.

Die "getuienisse" van besoekers wat nie met Kwa Sizabantu se bekouinge oor die gawes van die Gees vertroud is nie, het al verleentheid geskep. 'n Mate van beheer word sover moontlik uitgeoefen ten opsigte van die openbare optrede en die getuienisse van besoekers aan Kwa Sizabantu.

17. **SLOTOPMERKING**

Die ondersoek na die werksaamhede by Kwa Sizabantu, word afgesluit met die bevinding van MC Kitshoff, naamlik "dat daar by Kwa Sizabantu baie is wat aangeprys kan word, min wat afgekeur kan word, seker niks wat as onbybels aangemerk kan word nie, maar dat daar tog sekere sake is wat gedurige waaksaamheid vra". (Handelinge, Sinode van Natal, 1983, bladsy 575).